# JAARBOEK VAN DIE




# *Afrikaanse*



# *Skrywerskring*

**NOMMER XIII 1948**

# JAARBOEK VAN DIE AFRIKAANSE SKRYWERSKRING 1948




Uitgegee deur ——— DIE AFRIKAANSE SKRYWERSKRING
Administrasie: Professor A. J. Coetzee, Posbus 1176, Johannesburg

*Nommer . . . . . . Dertien*

# *Voorwoord . . . .*

Dit is nodig om in hierdie Jaarboek vir 'n oomblik stil te staan by die agteruitgang in smaak wat daar by ons op letterkundige gebied vas te stel is. Dit is al 'n hele aantal jare aan die gang, maar die gevolge begin noueers duideliker word. Ons het al in die verlede op gevaartekens gewys. Net soos in sommige lande oorsee het ons letterkunde al meer afgesak om aan die populêre smaak te voldoen. Ons prosa het feitlik alle spierkrag verloor. Die drang na sensasieleesstof het so groot geword en is op so'n manier gevoed dat dit besig is om soos 'n tiran alle staanplek op te eis. Waar daar eers nog 'n strewe was om darem die ernstige leser en die gevormde smaak in aanmerking te neem, het die diktator wat „sirkulasie" heet en terwille van die advertensie wil spog met groot getalle, so'n mag gekry dat leesstof erg gekruie moet wees om nog die aandag te trek. In Amerika het die mooi, kleurige advertensie al meer voorrang begin kry.

Die uitwerking wat hierdie gees op ons skrywers gehad het, was so ver seer seker nie gesond nie. Alle poging om goed en suiwer te skrywe, moet op die lange duur beswyk voor die eis dat net die populêre en sensasionele nog in aanvraag is. Om leesstof van so'n gepeperde aard te lewer, vereis geen skeppingsvermoë nie, maar wel 'n bepaalde vindingrykheid, dit vereis die meganiese toepassing van bepaalde aanvraag-resepte om op ontwikkelde en „gekondisioneerde" gevoelens en gedagtes in te werk. Die skrywer word dus geleidelik verdring deur die artikelmaker en boekmaker, die redakteur deur die „sirkulasie-diktator". Die hele letterkunde raak gekommersialiseer, en in Amerika is dit reeds op so'n grondslag ingerig dat die adverteer en die verkoop van 'n boek 'n onderneming van duisende ponde is. Al meer pas ons geesteslewe hom by hierdie patroon in —nie by dié van die Dietse wêreld nie.

Vroeër het Afrikaanse lesers—al was hulle getalle dan nie so groot as vandag nie—tog gesoek na kwaliteit en was daar groot vreugde by die verskyning van elke nuwe werk van Van Bruggen, Sangiro,

D. F. Malherbe, Grosskopf. Die mense met goeie smaak is seer seker nog daar, maar hulle word luid oorskreeu. Die kreet is jaar en dag aangehef dat die Afrikaner meer moet lees, en geleidelik het hy ook meer leer lees. Maar wat lees hy vandag? Nie net die goedkoop rampokkerverhaal word uit die worsmasjien gedraai om sy smaak en sy oordeel verder af te druk nie, maar nog nooit het die Afrikaanse volk in smaak laer gesak as juis op die oomblik toe daar ook met die banale seksuitbuiting begin is om leesstof te verkoop. Die Amerikaanse model word oral afgekyk. Ons straathoeke lê besaai van die treurigste ingevoerde lokaas vir geestelike onmondiges. Daar word geagiteer dat dit verwyder moet word, maar bitter weinig sal dit help as minderwaardige leesstof van dieselfde allooi dan maar net weer in Afrikaans verskyn.

Weinig beteken dit om die ondermynende Amerikaanse en Engelse rampokkerverhaal en onsedelikheidstorie by ons te verbied, moontlik om net 'n mark te besorg aan hierdie soort skryfsels in Afrikaans. Ons sou duisendmaal liewers sien dat lesers wat in dergelike snert belangstel, dit dan maar in Engels lees. Ons was so bekommerd oor die taal dat ons die inhoud vergeet het wat deur die taal uitgedruk moet word. Aan 'n breë front is die oppervlakkigheid en gebrek aan letterkundige smaak by ons toegelaat. Saam met die inhoud moes die taal natuurlik verval en net „vertaalde" Engels word. Ons daal vinnig na die peil van die „comics" toe af, en baie volwassenes vind dit reeds die voortreflikste en handigste leesstof wat daar bestaan. Dit moet gewoonweg gekonstateer word dat die Afrikaner sy erns, wat deel was van sy godsdienstige lewensbeskouing verloor het, en dat hy reeds in die goedkoopste en blinkendste kaf genot vind. So ver is ons smaak „gekondisioneer."

Indien die staat geneë sou voel om stipendia aan skrywers uit te keer, soos die geval in baie Europese lande is, sou dit diegene onder hulle wat hulle kunstenaarsroeping ernstig besef, kon help om rustig en deeglik te werk, al sou die afset van hulle boeke maar gering wees, want 'n „afset"-mania begin nou by ons in alles die deurslag gee. Die ingryping van die staat in die kultuurlewe kan natuurlik gevaarlik word as daar dwang en voorskrywery mee gepaard gaan. Maar as 'n staat op verstandige wyse te werk gaan en net die kultuur wil dien, kan tog veel goeds verrig word. By ons moet daar egter iets gedaan word as ons ons kultuur nie wil laat verwilder nie.

Soos sake vandag in ons letterkundige lewe staan, is daar egter nie veel hoop vir 'n gesonde ontplooiing nie. Dit is wel waar dat in Engeland en Amerika ook die klag gehoor word oor die verval van smaak en die verlaging wat voortspruit uit 'n kultuur „vir die massa.'' Ons in Suid-Afrika, omring deur miljoene onbeskaafde en halfbeskaafde inboorlinge, het egter 'n eie besondere taak. Die peil van ons kultuurlewe moet hoog bly, anders word ons „voogdyskap'' taamlik hol. Mens hoef egter maar net met Afrikaners van allerlei slag te gesels om te merk hoe 'n bepaalde soort beskouing, wat onafskeidelik deel uitmaak van banale leesstof, skoonheidswedstryde, gebrek aan enige waarde-gevoel, reeds in stilte deurgedring het. Ons lewe in 'n eeu wat geen standaarde ken nie.

Die ernstige, hoë beskawing wat ons kon opgebou het, word al meer 'n onmoontlikheid. Ons is vasgevang deur die eise, die diktatuur van die moderne materialisme wat alle geestelike inhoud vertroebel en die blik na buite rig. Om net oor hierdie dinge te praat, wek al by menigeen ontevredenheid op. Hy merk stoflike vooruitgang en meen dat die stryd om 'n waardige letterkunde en kultuur net die praatjies van outydse idealiste is.

Ons wil nie onnodiglik 'n swaarmoedige boodskap laat hoor nie, want ons weet dat leesstof vir die groot menigte voorsien moet word, en daardie groot menigte het in geen kultuurland van die wêreld sin in wat werklik suiwer, mooi en hoogstaande is nie. Die massa kan moeilik van die klatergoud, die goedkope en onverfynde af verwyder word. Maar in alle kultuurlande word daar darem deur verantwoordelike mense gestry dat 'n kern gesond bly, dat daardie kern nie gedwing word om in die res opgelos te raak nie. Aan die massa moet leiding gegee word.

By ons het die tyd aangebreek dat die onvervalste waarheid gesê moet word en dat daar duidelik gewaarsku moet word teen verskynsels wat na die ondergang van ons kultuur kan lei. Hoeveel prosawerke verskyn in Afrikaans wat kunswaarde besit?

Daar bly altyd die groep op kultuurgebied van wie daar gesonde leiding deursyfer na die breë lae van die volk. Daarom moet dit 'n strewe bly om in hierdie intellektuele kringe 'n wetenskaplike gees van onpartydigheid en suiwer smaak en oordeel te bewaar, al gaan dit hoe moeilik. Gebrek aan smaak en onoordeelkundigheid is egter nie net tot die „massa'' beperk nie. Dikwels is dit sinoniem met 'n sekere soort „geleerdheid.'' Mens kan voorgee om in letterkunde belang te stel en „heerlike'' verse met die daarby passende

voordragstem te deklameer, sonder dat jy die flouste begrip het wat goeie of slegte poësie is. Dit is pose en oorbewustheid. As dit ooit nodig was om goed te onderskei tussen goeie en slegte gedigte, tussen die egte en onegte diamant, dan is dit juis nou, want mens staan werklik verbaas om veel wat in die laaste jare as 'n aanwins vir ons poësie bestempel is en selfs hoog aangeslaan word deur mense van wie jy iets anders sou verwag. Dat daar iets skeel met ons hele waardeskatting behoort teen hierdie tyd vir 'n onpartydige taamlik duidelik te wees.

Ons letterkundige kritiek moet gered word uit die verwarring waarin dit verval het deur gebrek aan standaarde en veral universiteitstudente wat geroepe is om die wetenskap te dien, sal moet meehelp om deur die halwe waarhede, skewe voorstellings, napratery en soms pynlike opportunisme duidelik en helder weer estetiese waardes uit te ken en om self 'n oordeel te vorm. Diegene wat vandag 'n oordeel vel en op hulle naam as voorligters prys stel, moet goed onthou dat mense wat later kom versigtig sal weeg wat hulle gesê het. Die geskiedenis van die letterkunde het reeds genoeg van hierdie soort vir wie daar vandag net gelag word.

Anthonie Donker het na aanleiding van die tienjarige bestaan van „Critisch Bulletin" verklaar dat dit voortgekom het „uit een sterke onvoldaanheid over de gemiddelde letterkundige kritiek: de onoverzichtelijkheid, het ontbreken van duidelijke uitgangspunten en maatstaven, de soms onverkwikkelijke toon." By ons bestaan nog sterker as in Nederland 'n vernuwing van ons kritiek, om nie eens te praat van 'n stryd teen die „onverkwikkelijke toon" nie, want waar ons graag die beste in die Nederlandse letterkunde en geesteslewe tot voorbeeld wil neem, het die onoorspronklike naskrywer soms net die onverkwiklike as leidraad geneem. Van hierdie „onverkwikkelijke toon" wat ons soms in die Nederlandse kritiek kry en wat niks anders as gebrek aan goeie maniere en gewone ploertigheid is nie, word nou ook by ons oorgeplant en heet komies „standaarde herstel" en „kwaliteit" uitken. Wie soek na beskaafde toon en verfynde smaak, veral waar daar ongunstig oor 'n skrywer geoordeel word, kan „The Times Literary Supplement" met vrug naslaan.

Hoe kan 'n kritikus, wat self geen verfyning of waardigheid besit, dit skielik in 'n „letterkundige" kritiek openbaar? „In de wijse waarop men zijn bezwaren ontvouwt, komt in ons land meer nog

dan ergens anders dunkt mij al te vaak gebrek aan beheersching, stijl en gratie aan de dag," sê Anthonie Donker. „Om de zwakke plekken te treffen komt men er niet met de onbehouwen moorddadigheid van de handbijl. En de leedvermaak dat zich toelegt op hoonende disqualificaties: de man is een . . .(in te vullen naar vindingrijkheid en onaangenaamheid), is de slechtste manier van persoonlijke critiek schrijven . . . Die criticus die zichzelf voor het boek dringt, stelt ontijdig een ander onderwerp aan de orde."

Omdat dit ontbreek aan hierdie poging om so ver as wat dit moontlik is 'n objektiewe oordeel te gee, omdat eie menings en belangrikheid skoolmeesteragtig of professoraal aan die leser of student opgedring word, kry ons die agterstand in ons kritiek, die onvermoë om werklik leiding te gee, die handige afkyk wat op die oomblik populêr is of wat 'n Nederlandse kritikus oor ons sê, en verder die gebrek aan waardes en waardigheid. Dit word meer as tyd dat by ons 'n sterk en helder klank gehoor moet word oor hierdie toestand en dat daar kragtige leiding moet kom om ons uit die doolhof van partydigheid en intellektuele onvermoë te verlos.

---




**L & S BOEK- en KUNSSENTRUM**

# *Poësie*

## Toon van den Heever

*Aan Jan Pretorius.*

(Met sy Harvards)

Jy skil die ruim of dit 'n perske was
En blits so raaklings aan die wolk se soom;
'n Duisend perde voel hoe lenk jou toom
En donder snuiwend langs die newelpas.

So het Apol sy driespan nooit leer men:
So duikel in gelid; so swierig hang;
Die hemel tot 'n vloer, in grasie-gang
Van maagdedans wat steeds die orde ken.

Beweging word hier lied en daad word sang,
Net soos daar water oor die klippe streel,
Of wimpers wat hul vly teen 'n nooi se wang—
Maar groots. Jy het die reënboog tot gareel,
Tot stadion die afgrond en tot stang
Die swaarte, wat jou vry met die dood laat speel!

*Die Mens van die Atoom-Eeu.*

(Op die rand van 'n hoë krans net onderkant die wolke sit 'n bobbejaan en leun ongeërg teen die lugruim oor die diepte, terwyl hy met sy stert die ewewig bewaar. In sy hande het hy 'n gelaaide geweer, wat hy met die grootste aandag ondersoek. Klaarblyklik moet eerlang twee dinge tegelykertyd gebeur: die vorser gaan in die loop af loer op dieselfde moment as sy groottoon die sneller aftrek.)

I

Jy sit daar trots getroon net soos 'n god
En hou vir septer in jou hand die dood,
Sien die oerslyk van jou wording, daardie skoot,
So kwistig met haar werpsels wat verrot.

Hoe fier het jy gestyg uit daardie drek;
Die diepte wil jou oog ongaarne lood,
Want daar was jy verkneg, verslaaf en snood
Gebonde en deur sedes vasgetrek.

Jy is veredel, braaf en vry. Daar strek
'n Maagdelike wêreld voor jou voet
Wat bewend wag—jy het mos geen gebrek.

Hy wat sy doel weens middele mis, is gek;
Die dienaars van 'n dwaallig kan maar boet:
Jy weet mos wel die deug het vroeg gevrek!

II

Gedrogte van die oerwoud was beperk
In hul verwoesting, kon nie meer verslind
As tand en klou kon gryp. Hul was gebind
Aan tyd — hul slagting was genadewerk!

Jy het die vertes uitgewis. Jou vlerk
Leun oor basuine van die westergloor
In wilde wedren wat die son verloor,
So vraatsig jy, so bloeddronk en so sterk.

Jy delg 'n stad; miljoene mense smoor
In die bloed van hulle kroos. Jy skaterlag
Oor kinders van die toekoms wat jy moor;

Jou wraak het daardie voorhang oopgeplof
Met sonnestelsels wat ontplooi in prag —
En mense wat melaats word sing jou lof.

III

Wys in jou waan durf jy die vonnis vel,
Die leer van Saul was vir jou te laf —
Sy toetssteen van die wand — jy maai hul af
So ongesiens: die leer van Samuel.

Net soos Pilatus, toe hy stemme tel,
Wil jy, O filosoof, die waarheid ken:
„Hy het die waarheid, wie 'n stryd kan wen;
Hy gryp die reg, wie durf skavotte stel."

Streel dit jou siel as jy die lyke hoon?
Misgun jy hul die sweem van waardigheid,
Wat selfs die beul aan moordenaars betoon?

„Vae victis!" bulder jy, betaal 'n loon,
Wat nooit beding was, in jou kwistigheid —
Die wet is nou by Janus metterwoon.

IV

Ons het gehoop die mens gaan opwaarts streef,
Besiel met daardie vonk wat God hom leen;
Die smeltkroes sal hom louter en die steen
Van eie-aanstoot, wat homself laat sneef

Verbrysel. Ag, ons drome was te skoon:
„Ons word weer met die paradys beleen,
Want Adam is versoen — betaal die peen
Van edik en van droesem en van hoon."

Jy het gerys: jy sit daar trots getroon
En troetel die verdelging in jou skoot
Waar aasvoël, kraai en maaiers vreedsaam woon.

Wat waar was, rein of deugsaam, het gewyk;
Verdraagsaamheid en deernis is reeds dood —
Ja, alles keer nou weer tot die eerste slyk.

V

Weet jy dan nie God het 'n skaal gestel
Wat altyddeur sy ewewig bewaar?
Die trilling word geskep en roer die snaar
Wat trillings wek: die hemel baar geen hel.

Jou doen weerkaats waar die komete draai
En spoorslags kuiwend uit jou buurte snel;
Die afgrond roep tot afgrond, sel tot sel,
Om daardie tuin waar jy draaktande saai.

Wat gaan jou oes wees in die moerbeidal,
Waar jy gesorg het vir die milde reën,
Maar wat nog sidder van jou sweepgeknal?

Hoe welig is die wasdom, hoe geseën:
Miljoene kruisies blom op akkers smal
En net — so fraai dat moeders kom en ween.

# J. D. du Toit (Totius)

### *So'n Droom.*

't Was in 'n droom. Die dinge
las dan aaneen en los mekaar . . .
Wie kan 'n droom verklaar?

't Was by 'n brug. 'n Hinde
saam met haar hertjie — waarvandaan
dié diere? — het daaroor gegaan.

Dan die geval. Die hertjie —
so vlug en lig van voet was hy.
Hoe 't hy dan in die stroom gegly?

Dié moederangs. 'k Sien net die koppie
wat dun nog drywe in die stroom.
En 'k het toe weg durf gaan. So'n droom!

Of 't kort of lank geduur het? . . .
Die eerste wat my oog ontmoet,
is weer die koppie in die vloed.

Die redding! Wat 'n vreugde!
Ek het die koppie sag omarm;
Sy 't met haar asem hom verwarm.

Dan is my droom ten einde.
Maar warmte was daar in my hart . . .
Wat is so'n droom tog mooi - verward!

### *Nagedagtenis.*

Lank toef hy by die vuur
tot in die late uur;
lê enk'le houtjies by, en gaan
dan daarvandaan.

Die vlammetjie verwyl
nog langer, word dan yl.
Die skemerdag sien waar hy was
'n hopie as.

## *Sag oor die Strand.*

Sag oor die strand van sand
spoel golwe; hulle slaan
die seekus nie, maar vly
hul op die gladde boesem neer,
moeg van die tog vandaan.

Lank-uit en lomerig
skuif hulle oor
die glibberige kus,
om (as dit kan)
'n bietjie stil te word
en uit te rus.

En op die bed wat glim
soos glas, kruip nou
klein skulpies af en aan;
hul strepies lyk
soos lettertekens, maar
ek kan dit nie verstaan.

Nog bly die golwe spoel
oor die gelyke strand.
Die liewe skulpies voel
daar is op hierdie kus
vir hulle ook geen bed
om uit te rus.

Hul word weer in
die sagte sand gedryf . . .
Maar daardie tekens? . . . Wat
het hul geskryf?

* * *

Die diertjies met hul tekens langs
die see se helder spieëllyn,
is soos ons mensies is; alleen
miniatuurlik klein.
Ons wandel langs die lewenssee
en skrywe iets oor wel en wee.
Maar van dit alles is die slot:
die diep misterie van die see.

# T. J. Haarhoff

*Die Boer en Sy Oes*

(Aristophanes: Vrede vs. 1040 et seqq.)

O, maar dit is heerlik, heerlik,
met ons saad reeds klaar gesaai, —
Gode gee 'n gunstige reëntjie,
buurman kom hier aangewaai:
,,Wat sal ons nou maak, Oom Lukas?"
,,Laat ons kyk hoe lyk die wyn!
Dank wil ek die Hemel toebring
Vir die reën, deurdringend-fyn.
Maar, my vroutjie, braai die boontjies,
drie groot skottels, vroutjie, vol,
Meng hul goed met meel en soek dan
Vye uit; en, Spasie, hol
Roep vir Klaas daar in die wingerd;
wat wil hy dan nog gaan snoei
Of die kluite staan en skoffel
as die water oral vloei?
Bring nou uit my voorraad pluimvee,
bring patryse, bring fisant;
Biesmelk kan jy êrens vinde
en vier hasies van die land.
(Wragtie, as die kat miskien nie
hul gesteel het in die nag!
Iets het in die spens gevroetel,
iets geritsel.) Maar ek wag
Klonkie, bring die een vir Vader,
bring die ander drie vir ons.
Onder milde Hemel-seën
sal ons fees vier dat dit gons.

# S. J. Pretorius

*Treinreis deur Griekwaland-Wes.*

Die Vaal oor, Barkley, Borrelskop,
kwartiere ry, halfure stop;
Gong-gong, Likat, Nooibos . . . wie weet
sal ons tog vanaand op Karreebos eet?

Die hitte begin teen die hemel spring,
die bloubos rek en hang verwring
bo Limeco se wit hol in die Ghaap se kam
en elke klip word 'n kool wat vlam.

Toe ons eenuur fluit by Koopmansfontein
het die hemel en aarde gewieg en gedein
en die horison het wit gebrand
soos rondom die velling 'n gloeiende band,

maar hoog in die boompies langs die spoor
kon ons in die skielike stilte hoor
hoe die mossies gesels en in koelte rinkink
teen die rant waar die son verblindend blink.

By Silver Streams bly die middagson pal
oor die vloer van die kompartement inval
en die wind, by die oop deur ingetrek
was die gloed uit 'n brandende oond se bek.

En by elke halte word lank gedraai,
die gestamp gehoor van die goed wat hul laai
en ketting-geklink van die kanne room . . .
En dan vlak by die waens met 'n wit wolk stoom

en die swaar gedreun van sy reuse-gewig
en geflikker van koper en rooi in die lig,
met 'n diep gehyg kom die enjin verby
om met klinkende staal in die verte te gly.

Deur die krobos swart, en die haakbos-plaat
en die son wat meedoënloos daarop slaat,
gaan ons voort, alleen met die skaduwee
wat die wolk van die rook in die leegte gee.

In die gang wieg 'n lywige vrou gedwee
haar jaaroud wat aanhoudend skree,
haar hare van sweet geplak in haar nek
en onder haar arm 'n groot nat vlek,

Sy sien die rant waar die ysterklip glans
en die bosse verskraal in 'n heksedans,
en hoe dongas gaap en vleie uitvlak
en enkele strooise in kaaltes bak;

plase waar windpomp-wiele draai
en wilgertakke in water swaai,
die kalkklip-krale van die vee,
en bulte wat fel teen die lug opgee.

Op 'n bank in gemaklike posisie
met die rooi band van die militêre polisie,
lê 'n man en snork, sy mond wydoop
dat die vlieë selfs oor sy verhemelte loop.

'n Jong man in boordjie en das getof,
(oënskynlik 'n amptenaar met verlof
wat hy jaarliks getrou by sy ouers gaan slyt
in 'n huisie tussen die rante versmyt?)

sit leepoog en staar in die gang na 'n kind,
sy hempsmoue, ligblou, flap in die wind;
vee skielik sy oë uit, rek na die dak
en haal 'n pak vyftig uit sy sak.

Twee boere met pype, en hande grof,
sit regoor mekaar en praat — verdof
deur die wielegeratel — oor politiek
en die brommerplaag en die nuwesiek,

en kla oor die prys van wol en die droogte
en sien tussen poses van swye die hoogte
ver beef in die son. Met beentjies nog swak
en sy handdoek-luier nat-afgesak

staan 'n baba kwylmond, gehou deur sy pa,
klein gorrelgeluidjies en maak vir sy ma
wat lag en met kykies waardering soek
by 'n jongmeisie danig verdiep in 'n boek.

By Blinkklip verby waar die garing braai,
het ons stilgehou om water te laai
en 'n sonbees het in 'n bos geskril
tot die hele wêreld daarvan tril.

'n Ou man het met roomkleur pak
en kierie van die balkon gesak
en al langs die trein, in sy skaduwee,
op en af, op en af, op en af getree.

'n Seuntjie met haartjies blond en fyn,
hang halflyf uit en sien langs die trein,
van tak tot tak, 'n skoenlappertjie
flikker-en-wieg-en-flikker, vlie.

Toe met 'n fluit het ons daarvandaan
trompop in die kol van die son gegaan,
oor rante waar die kanonstraal blink,
het ons wyd langs 'n hoë hang gekrink,

verby garingbome en hangoor donkies
en dansende, wuiwende kaalpens klonkies,
met rooistof en rook wat meng en warrel
en by die oop venster en deur indwarrel.

Maar eers toe die rooi son water trek
het ons aangekom by die afklim-plek . . .
met die middelman voor en die draaghout-slag
het ons ver makeer in die sterrenag . . .

# W. S. van Heerden

### *Voorskrif.*

Jou woorde wil nie sing;
nie een word nou meer nuut en ryk
in skielike vertedering.

Geen sleutelspreuk verras:
(Kristal
waaruit die ander groei.
Saad van die orgideë-rank.
Kometeval.)

Jou woorde wil nie gloei
en plasties word soos warm glas.
'n Vers was somtyds byna soos
die pluk en breek van ryp granaat;
nou bly die reëls vormloos
tot jy die stank
van hulle haat.

Die helder sin ontwyk
wie na hom tas
met hande;
wat hulle juis wil binnebring
raak buite hul bereik.

Hoe moeisaam is die taal
en tekens wat jy vind
om te vertel.

* * *

Gee water en die suiwer wind
kontoere aan 'n argipel
van blou koraal
en breë
strande?

Of word die seë
bloed,
gerug van winde weegeklag,
en elke stad
waarbo die reuse-paddastoele blom
'n puin besneeu
met gif en roet?

Wat wag
op wie ontkom
aan hierdie vloed
waarin die weste sink?

Die blad
wie weet
bly wit
tot jy die eeu
se wanhoop sweet
en sy verlossing bid.

* * *

Hier is die wingerd en die vrou;
bewoon die onbeloofde land
van jou verlange en geskrifte nou.
Leef hierdie werklikhede. Laat
pen en papier. Behou
die swye tot jou lippe brand
met bitter noodsaak om vannuuts te praat.

Dan sal jy tyd vind en jou vers sal klink.

# Die Twintigste Kongres van die Internasionale P.E.N.

KOPENHAGEN, 31 MEI — 5 JUNIE 1948.

*Verteenwoordigers van die Afrikaanse Skrywerskring: Mnr. en Mev. Louis en Dora Sowden.*

In een belangrike opsig het die verrigtinge op hierdie kongres verskil van die vorige na-oorlogse kongresse (Stockholm en Zürich): baie tyd is bestee aan lang, prikkelende letterkundige besprekings. Tog het politieke vraagstukke nog die verrigtinge oorheers. Hieruit moet geensins afgelei word dat slegs die helfte van die verrigtinge as waardevol te beskou is nie. Ons glo dat die kongres sy tyd baie goed benut het, en al is daar nie in geslaag om die politieke vraagstuk waarmee dit jaarliks te doen kry op te los nie, is daar tog heelwat helderheid verkry.

Die verrigtinge het 'n aanvang geneem in die universiteitsaal, Kopenhagen, waar die heer M. Schlumberger, eregas uit Frankryk, 'n voorlesing gehou het oor prosakuns, in ooreenstemming met die driejaarplan waarvolgens die besprekings in 1949 (Venisië )gewy sal word aan poësie en in 1950 (Edinburgh) aan die toneel.

Schlumberger se rede was nie net insiggewend nie, maar ook prikkelend, en dis deur Desmond MacCarthy as volg saamgevat in die Londense *Sunday Times*: ,,Veral op die gebied van die prosa blink Franse skrywers uit. Maar die laksheid en onnoukeurigheid van die tydgenootlike Franse romanskrywers en doktrinêre kunstenaars bedreig die aansien van goeie Franse prosakuns. Die standaard van wat goeie prosakuns is, is altyd aangedui deur 'n intellektuele adel. Wat sal gebeur as die invloed van geadelde geeste op allerlei gebied teruggedring word? En as die gemeenskap, tot wie die roman gerig word, gelyktydig so ontsaglik omvangryk en so ongelyk ontwikkel is? Wat gaan die uitwerking wees wat volg op die verlaging van die opvoedingspeil by die jongeres deur die onderbreking van die oorlogsjare, en wat so min vrye uurtjies

geniet onder na-oorlogse toestande? Die peil van die Franse prosakuns sal nie gehandhaaf kan word as die skrywers enersyds vereenselwig word met omwentelings, en andersyds nie die magdom aan temas en stof wat die moderne lewe aanbied uitbuit nie, soos gedoen is deur Céline en Sartre, wat die gebruiklike helderheid en beknoptheid van uitdrukking vervang het deur 'n stroom gewawel wat kenmerkend is van die onversorgde werklike spraak. Die redenaar stel pertinent die vraag: Sal sulke werke nog gelees word na die tydgenootlike lokkrag daarvan verflou het, en is sulke kunstenaars geregverdig in hulle opvatting dat so'n vraag ongeldig is omdat elke kunstenaar moet mik op *onmiddellike werking*?" Hierdie stelling is grondig bespreek. Vier namiddae is daaraan gewy, maar — soos mens eintlik kon verwag — geen duidelik omlynde gevolgtrekkings het daarop gevolg nie.

Die onderwerp was te wyd in omvang en te vaag dan dat beknopte, helderbelynde gevolgtrekkings gemaak kon word. Die onderwerp is natuurlik opsetlik so gestel, sodat die aanwesiges die geleentheid kon kry om die toestande in hulle eie land se letterkunde te ontleed. Dit het dan ook belangwekkende bydraes uitgelok van Desmond MacCarthy, Richard Hughes, Denis Saurat, Peter Freuchen (Denemarke), N. K. Sidhanta (Indië), en die verteenwoordigers van België, Pole, Amerika, Hongarye, Skotland, Nu-Seeland, en Suid-Afrika.

MacCarthy het die treffende opmerking gemaak dat daar vandag meer goeie Engelse skrywers is as ooit te vore—daar is tussen dertig en veertig eersterangse prosakunstenaars! Peter Freuchen, 'n bebaarde poolreisiger wat een voet in Groenland moes agterlaat, het die stelling geponeer dat 'n skrywer in 'n klein landjie meer moet let op die stof as die styl, want hy moet sy oog gerig hou op royalties uit die buiteland en sy stof kan vertaal word, maar sy styl meestal nie. Ira V. Morris (V.S.A.) het die mening uitgespreek dat die Amerikaanse prosakuns onder invloed is van Gertrude Stein en James Joyce, maar MacCarty het nie hierin saamgestem nie.

Die bespreking het gewentel om die verskil tussen die spreek- en die skryftaal. Hier het Louis Sowden (Suid-Afrika) bygedra tot die bespreking: „Die meeste letterkundige strominge in Engeland kry ons later terug in die Engelse letterkunde in Suid-Afrika — maar heelwat later. In die geval van Afrikaans het ons 'n uiterste voorbeeld van die botsing tussen die skryf- en die spreektaal. Vir geslagte lank was Nederlands die skryftaal van die Afrikaner, en

die kloof tussen die skryftaal en die spreektaal, Afrikaans, was uiteindelik so groot, dat alhoewel Nederlands die amps- en die kanseltaal was, dit tog eintlik 'n vreemde taal was in die land. Op 'n kritieke tydstip in sy geskiedenis het die Afrikaner hierdie toestand aangevoel as 'n bedreiging van sy nasionale voortbestaan. Hieruit is die Afrikaanse beweging gebore, en Afrikaans het ontwikkel tot literêre taal. Die ontwikkeling het inderdaad so vinnig plaasgevind dat dit vandag reeds moontlik is om te onderskei tussen die spreekstyl en die skryfstyl. Voorts het die verteenwoordiger uit Suid-Afrika die taalmoeilikhede van die Bantoes bespreek met hulle veelvuldige taalvorms en die aanwending van Engels as *lingua franca* totdat hulle 'n eenvormige skryftaal kon ontwikkel. Die beskrywing van die „Babel in Suid-Afrika" het heelwat belangstelling gaande gemaak.

Die letterkundige besprekings was taamlik wydlopig, maar die uitwerking was duidelik van so'n aard dat dieselfde prosedure aanstaande jaar in Venisië gevolg sal word.

Die besprekings van meer saaklike aard is oorheers uit die politieke hoek, maar nie tot dieselfde mate as in 1947 te Zürich nie, as gevolg van die beperkte hoeveelheid tyd tot beskikking en veral omdat die bestuur die beskrywingspunte vooraf gekeur en minstens een duidelike politieke mosie van die agenda verwyder het.

Aanvanklik is die handves van die P.E.N. aan die kongres voorgelê. Dis voorheen aan die sentrums voorgelê en dis aanvaar sonder teenstem. Ander beskrywingspunte wat deur die handves gedek word, is derhalwe geskrap.

Die herinstelling van die Duitse P.E.N. was die belangrikste stap waartoe die kongres oorgegaan het. Hiertoe is in beginsel besluit in Zürich, waar 'n komitee benoem is om die voorgestelde lede te keur. Die komitee se verrigtinge is belemmer deur allerlei faktore en hulle is gevra om tydens die kongres te vergader. 'n Joodse skrywer is tot die komitee toegevoeg, waarna twintig Duitse skrywers wie se name, na sorgvuldige oorweging, vry verklaar is van Nazi-invloede, aanvaar is as die stigtingslede van die nuwe Duitse sentrum. Die nuwe sentrum is verbied om lidmaatskap toe te ken aan skrywers wat meegewerk het om Nazi-propaganda te bevorder, veral in besette lande. 'n Soortgelyke verbod is van toepassing gemaak op die Japanese sentrum, wat nooit heeltemal ontbind is tydens die oorlog nie en opnuut erken is.

Die 20 goedgekeurde grondlede van die Duitse P.E.N. is: Erich Kaestner, Johan Becher, Anna Seghers, Hermann Friedman, Herbert Eulenberg, Joh. Fralow, Gunther Birckenfeld, Rudolf Schneider-Schelde, G. Weisenborn, Ludwig Renn, Th. Plivier, Hermann Kasack, Elizabet Langgeiser, Hans Henry-Jahnn, Axel Engelbrecht, Adolf Sternberger, Paul Weigler, Frederich Wolf, Ernst Penzoldt en Reinhold Schneider.

Vervolgens is 'n brief van die Katalaanse P.E.N. behandel waarin die moeilikhede van skrywers in hierdie taal en beperkings op die verkoop van hulle werke uiteengesit en om 'n mosie van meegevoel gevra word. Ná bespreking van ander soortgelyke gevalle, is die mosie aanvaar.

'n Politieke kleur was orals i.v.m. die beraadslagings merkbaar, maar dit het openlik aan die lig gekom met die bespreking van die beskrywingspunt van die Afrikaanse Skrywerskring: „Met 'n onderskrywing van die Canby en Raymond-besluite van 1937, voel die Skrywerskring dat die P.E.N. alles in sy vermoë moet doen om besprekings van politieke aard te vermy; dis ons opvatting dat die kongres hom moet toespits op letterkundige besprekings, en dit moet sy bes doen om aandag te wy aan die beste letterkunde in alle lande, maar veral aan die letterkunde van die klein landjies."

Hierdie beskrywingspunt het heelwat moeilikhede opgelewer, veral omdat dit in die Europa van vandag so onwerklik klink. Die P.E.N. is geen akademiese liggaam nie, maar bemoei hom met die lewende skrywer en sy maatskaplike omstandighede. Uit die verte lyk dit maklik om aan te raai om politieke vraagstukke links te laat, maar in Europa self lyk dit of mens net so goed 'n vis kan aanraai om op droë grond te woon!

Die tweede gedeelte van die beskrywingspunt het algemene byval gevind, maar die eerste gedeelte is warm bespreek. Dis verduidelik dat die beskrywingspunt in alle goeie trou voorgelê is, want politieke geskilpunte kan onoorbrugbare klowe skep, en dit wil ons vermy sodat die kongres op sy byeenkomste meer aandag vry kan hê vir suiwer letterkundige aangeleenthede. Trouens, die verrigtinge op die Kopenhaagse kongres was volkome in ooreenstemming met die beskrywingspunt.

Die algemene gevoel was egter dat die P.E.N. vanselfsprekend die enger politieke vraagstukke sal vermy, maar dat ander, algemener vraagstukke tog bespreek sal moet word. Dis moeilik om dit met

voorbeelde te verduidelik, maar die P.E.N. moet telkens besluit wat om te bespreek en wat nie. Die gevoel is dat die Afrikaanse standpunt die kongres teveel aan bande sou lê.

C. P. Snow, van Engeland het die algemene gevoel die beste só vertolk: deur die P.E.N. te bind om geen notisie van bestaande wêreldtoestande te neem nie, sou beteken dat die P.E.N. tot akademiese onvrugbaarheid gedoem word. Tegelykertyd moet die P.E.N. nie die taal van die politikus gebruik en uit sedelike verontwaardiging die wêreld aanspreek op 'n wyse wat ons aan die partypolitieke verhoog laat dink nie. Die P.E.N. moet hom tot die wêreld wend, nie as politici nie, maar as skrywers in 'n taal wat begrip van die menslike gevoel openbaar, en 'n poging om die standpunt van die mens te begryp, met strenge inagneming van die waarheid. As die skrywers van die P.E.N. hulle met 'n eie stem tot die beskaafde wêreld wend, sal hulle 'n groter invloed uitoefen as wat mens van die geringheid van hulle getal sou kan verwag.

Op 'n wenk van die voorsitter is oor hierdie beskrywingspunt nie gestem nie; dit het sy doel bereik deur die saak deeglik te laat lug; besluit is om dit „ter tafel te lê."

'n Moontlike twispunt was die versoek van die Hebreeuse P.E.N.-sentrum dat die kongres sy goeie gesindheid teenoor hulle moes uitspreek. Dadelik is gevoel dat dit 'n onbetaamlike kantkiesery sou wees, waarop die kongres besluit het om sy goeie gesindheid uit te spreek teenoor Joodse sowel as Arabiese skrywers, en die hoop is bygevoeg dat albei groepe skrywers sal meewerk om ooreenstemming en vrede te bewerkstellig.

Die kongres is bygewoon deur tussen 200 en 300 verteenwoordigers uit 31 lande. Die Deense P.E.N. se gasvryheid was gul. Talle besoeke en uitstappies is gereël vir die kongresgangers, asook 'n afskeidsonthaal deur die Minister van Onderwys.

---

# Werksaamhede Van Die Afrikaanse Skrywerskring

Die Afrikaanse Skrywerskring het in die afgelope jaar heelwat werk verrig. As sentrum van die Internasionale P.E.N. moes ons vanuit die hoofkantoor heelwat vrae beantwoord en voorligting gee, terwyl ons op die kongresse in Stockholm en Kopenhagen verteenwoordig was. Op die jongste kongres was, soos uit die verslag van ons verteenwoordigers blyk, 'n belangrike beskrywingspunt van die Afrikaanse Skrywerskring druk bespreek, wat heelwat kommentaar gaande gemaak het. Die Afrikaanse Skrywerskring word vandag erken as by uitstek die literêre liggaam wat met kultuurkringe buite Suid-Afrika in aanraking kan kom om die belange van ons taal en ons letterkunde te bevorder. Dit spreek vanself dat so'n liggaam veral in ons land soms in 'n verkeerde lig voorgestel word, en dat dit aanleiding sal gee tot allerlei onware en verdraaide verklarings o.a. dat dit net beperk sou wees tot 'n groepie Randse skrywers. Dergelike negatiewe kritiek hoef ons teen hierdie tyd nie meer te hinder nie, want elke onbevooroordeelde persoon kan oordeel volgens ons resultate. Intussen sal die Skrywerskring voortgaan met sy vernaamste doelstelling om die Afrikaanse skrywers van hierdie land onder een organisasie tuis te bring en om aan hulle langs dié weg die geleentheid te bied om hulle letterkundige belange te behartig, hier sowel as in die buiteland. Die naam en adres van al ons lede is aan die Internasionale P.E.N. verskaf, sowel as aan die uitgewers van die *Author's and Writer's Who's Who*, wat daarom gevra het, terwyl aan die *Annual of English Literature* 'n uiteensetting gestuur is van ons bedrywighede.

Op versoek van die Afrikaanse Skrywerskring het die bekende beeldhouer, Willem de Sanderes Hendrikz, 'n besonder mooi gedenkplaat ontwerp wat op die graf van Afrikaanse skrywers aangebring kan word. Die eerste gedenkplaat is aan die einde van 1947

op die graf van Gustav Preller onthul. Hy lê begrawe op sy plaas Sterrewag by Pelindaba, en 'n groot aantal skrywers uit die hele Transvaal en etlikes uit die Vrystaat was by dié geleentheid aanwesig. By die graf is 'n indrukwekkende rede gelewer deur sy ou vriend, mnr. Harm Oost, terwyl professor C. M. van den Heever die vorige aand 'n huldigingsrede oor al die B-senders gehou het. Mevrou Preller het na afloop van die plegtigheid al die gaste hartlik onthaal aan haar woning, waar hulle veral belanggestel het in die talle herinneringe aan dr. Preller se letterkundige werksaamheid. In September 1948 is 'n tweede gedenkplaat aangebring op die graf van die gevierde volksdigter A. G. Visser in die mooi Kloofkerkhof van Heidelberg. Ook by dié geleentheid was daar 'n mooi opkoms van skrywers en belangstellendes. Die Stadsraad van Heidelberg het hartlik saamgewerk om die verrigtinge vlot van stapel te laat loop, en by die graf het die volgende opgetree: Ds. Viljoen, die Burgemeester mnr. Bonnet, mnr. J. P. Malan, voorsitter van die Heidelbergse Kultuurvereniging, professor C. M. van den Heever, en dr. Albert Coetzee. Die moeder van die digter het die gedenkplaat onthul, terwyl 'n krans op die graf geplaas is deur die kinders Die gaste is hierna deur die Stadsraad onthaal, waar professor Abel Coetzee 'n woord van dank uitgespreek het.

Die Afrikaanse Skrywerskring het verder in die loop van die jaar eetmale georganiseer ter ere van die besoekende letterkundiges. Onder hulle was die Nederlandse digters J. C. Bloem en Anthonie Donker. Vir hulle sowel as vir die Vlaamse digter Karel Jonckheere is die geleentheid geskep om op te tree voor die publiek, terwyl gesprekke ook met hulle gevoer is om letterkundige betrekkinge te verstewig.

Onderhandelinge met die Afrikaanse Skrywerskring van Pretoria het daartoe gelei dat daar hegte samewerking is en dat alle vraagstukke van gemeenskaplike belang deur die twee besture nader bespreek is. Met die bestuur van die Suid-Afrikaanse Uitgewersbond is onderhandelinge aangeknoop om die belange van Afrikaanse skrywers so goed as moontlik te behartig. Tot dusver het hierdie onderhandelinge gesloer, maar die bestuur verwag om in die nabye toekoms hulle opwagting te maak om alle vraagstukke wat skrywerswerksaamhede raak, deeglik uit te pluis, soos byvoorbeeld: herdrukke, outeursaandele, regte van skrywers i.s. bloemlesings, ens.

Die bestuur het intussen ook vertoë gerig tot die Minister van Finansies, eers aan mnr. J. H. Hofmeyr en daarna aan mnr. N. C. Havenga. Dit het gegaan oor verligting i.s. belasting op outeursfooie. Verligting is wel toegestaan vir skrywers wat hulle werk in die buiteland publiseer en reeds dáár belasting moes betaal, maar beide mnr. Hofmeyr en mnr. Havenga kon geen verligting beloof vir skrywers wat hulle werk in die binneland uitgee nie. Hierdie saak sal egter later weer aangepak word, terwyl die Skrywerskring van plan is om die Minister van Finansies te nader i.s. stipendia en pensioene vir skrywers. In talle Europese lande word sodanige steun verleen aan skrywers en na 'n deeglike bespreking met professor Donkersloot oor wat in Nederland gebeur, sal die Afrikaanse Skrywerskring nou probeer om hulp vir ons Afrikaanse skrywers te kry en om langs dié weg mee te help tot die opbou van 'n gesonde Afrikaanse letterkunde.

---

# Werksaamhede Van Die Skrywersvereniging Van Pretoria

Voortvloeiende uit 'n byeenkoms op 16 Oktober 1946 van 'n sestiental belanghebbendes is daar op 12 November 1946 'n vergadering gehou waar daar oorgegaan is tot die stigting van Die Skrywersvereniging van Pretoria.

Byeenkomste is gereeld al om die twee maande gehou en deurdat baie van die lede hulle woonhuise beskikbaar gestel het, is al die byeenkomste op twee uitsonderings na, in privaat wonings gehou en die intieme atmosfeer het baie daartoe bygedra om die vergaderings suksesvol te maak.

Onder andere is die volgende onderwerpe die afgelope jaar behandel:

(1) „Die Eenbedryf," deur dr. Gerhard J. Beukes, wat 'n besondere studie hiervan gemaak het;

(2) „Die Kortverhaal," deur prof. M. S. B. Kritzinger. Nadat hy 'n algemene oorsig van die kortverhaal as kunsvorm gegee het en die verskillende kortverhaalsoorte behandel het, het hy verwys na skrywers wat met die kortverhaal hoë kuns gelewer het;

(3) 'n Toespraak deur meneer Hennie Roux, Voorsitter van die Uitgewersvereniging, oor sake van gemeenskaplike belang vir skrywer en uitgewer;

(4) „Die Dier in die Afrikaanse letterkunde," deur dr. Gerhard Beukes en hierdie behandeling is later afgerond deur 'n puik rolprentvertoning van die lewe van wilde diere, soos afgeneem by die Leeupan deur mnr. Dick Wolf in samewerking met dr. T. G. Nel wat as kommentator opgetree het;

(5) „Kunstenaar en Maatskappy," deur prof. C. M. van den Heever wat 'n baie insiggewende en belangwekkende behandeling van die onderwerp gegee het;

(6) 'n Praatjie oor vertaling van werke in Afrikaans en wat daarmee gepaard gaan, deur mnr. Francois Eybers wat 'n besondere kennis van hierdie soort werk het.

Ook het die vereniging die voorreg gehad om die twee Nederlandse digters J. C. Bloem en Antonie Donker te ontvang en na voorlesings uit hulle gedigte deur hulle self voorgedra, te luister.

Belangwekkend was ook die vertelling van mev. Kenne Malherbe uit haar herinneringe van die tyd toe sy aan ,,Die Boervrou" verbonde was. Sy het vertel hoe die blad ontstaan het en die drang wat daar was om die blad aan die gang te hou onder moeilike omstandighede. Haar persoonlike herinnerings van Eugéne Marais, Toon van den Heever, mevr. Carinus Holtzhausen e.a. sal lank onthou word.

Die gedagte om J. F. W. Grosskopf te huldig, moes laat vaar word aangesien hy daar niks van wou weet nie, maar hy het tog ingewillig om teenwoordig te wees by 'n lesing oor ,,J. F. W. Grosskopf as Dramaturg" deur dr. Gerhard J. Beukes waarin die werke van Grosskopf uiteengesit en krities behandel is. Die lesing is met groot belangstelling gevolg deur almal teenwoordig sowel as die dramaturg self, wat na die beskouing uitgevra is oor sy werke. Dit het daartoe gelei dat hy sy standpunt sowel as baie ander belangrike gegewens omtrent sy werke verstrek het. Hierdie byeenkoms bly een van die aangenaamste herinnerings.

Die groei van die Vereniging van sestien lede tot sowat 36 uit 'n moontlike totaal van 40 skrywers en skryfsters in en om Pretoria getuig van die mate waarin aan die behoefte van die Skrywersgemeenskap in Pretoria voorsien word.

Die eerste Bestuur is as volg saamgestel:

| | | |
|---|---|---|
| Dr. Gerhard J. Beukes | : | voorsitter. |
| Dr. J. Albert Coetzee | : | visie-voorsitter |
| Mnr. J. J. Brits | : | Sekretaris. |
| Mnr. Pierre de Villiers | : | Penningmeester. |
| Mevr. Ela Spence | : | Bykomende lid. |

Deur die verhuising van dr. Beukes en die bedanking van mnr. Pierre de Villiers is dr. Albert Coetzee gekies as voorsitter, Francois Eybers as visie-voorsitter en W. Kotzenberg as penningmeester.

# Alle Paaie Gaan Na Rome

**Deur UYS KRIGE.**

PERSONE

*Vrou*
*Kind*
*Eerste Meisie*
*Tweede Meisie*
*Soldaat en*
*Ses Soldatestemme*

*(Waar die SOLDATE met mekaar praat, word hulle veronderstel om in hulle eie taal te praat — of dit nou Afrikaans, Engels, Frans of Pools is — en die Italiaanse VROU, MEISIES of KIND verstaan nie wat hulle sê nie.)*

*Die pleintjie van 'n eensame dorpie hoog tussen die Abruzziberge teen die einde van Oktober 1944. Agter, dwars oor toneel, vier drieverdieping-huise van 'n grysklip wat baie soos graniet lyk. 'n Lugaanval, etlike maande vantevore, het diep spore op die huise agtergelaat. 'n Bom het die huis heel regs getref. Al wat van hom oorgebly het, is 'n hoop puin omtrent tien voet hoog. Die boonste verdieping van die huis langsaan het ingestort, is nou met die tweede verdieping saamgepers. Daar woon mense in die onderste verdieping, want deur 'n oop deur gewaar ons 'n ingemesselde boere-vuurherd en 'n paar groot blink koperkastrolle wat teen die muur hang. In 'n nis buite teen die voorkant van die tweede verdieping staan daar 'n beeld van Maria met die Christuskind in haar arms. Sy is omtrent vier voet hoog en glad nie beskadig nie.*

*Die twee huise links het in hulle geheel bly staan: maar hulle mure is vol krake en splete en waar vroeër vensters was, is daar nou net gapinge of is toegespyker met planke of stukke blik of karton. Die huiswande dra die tipiese Italiaanse muurskrifte van die tyd soos: W MATTEOTI; W GRAMSCI; M IL REY; M MUSSOLINI; W I PARTIGIANI; W I SUD-AFRICANI; W STALINO ROOSEVELT CHURCHILL; ABASSO IL FASCISMO . . . Reg oor die front van die gebou heel links is daar in groot swart letters geverf: WELCOMES THE ENGLISHES AND AMERICANOS. 'n Paar van Mussolini se ou slagspreuke soos OBBEDIRE CONBATTERE VINCERE is nog vaag teen die mure sigbaar ondanks alle pogings om hulle af te skraap.*

*In regterhoek van toneel, agter en bokant puinhoop van verpletterde gebou, troon daar in die verte 'n sneeubedekte spitspiek teen 'n staalblou hemel op. Hoewel dit al teken is van die majestueuse Appenyne rondom, oorheers die enkele piek tog die hele toneel juis omdat hy so skoon en suiwer en volkome ongeskonde en afsydig lyk temidde van al die aanduidings van verwoesting en menslike ellende hier in die onmiddellike voorgrond.*

*Die grootpad na Rome oor die berge oorkruis die plein aan sy linkerkant, is dus net van die toneel af. Dis al laat, ongeveer halfvyf in die middag. In die middel van die plein staan daar 'n ou houtbank waarop 'n dogtertjie van omtrent elf jaar sit. Sy het 'n bruin rokkie aan en haar hare is met wit strikkies in twee lang vlegsels vasgevat. Sy kyk pal voor haar uit oor koppe van die gehoor heen, haar gesig sonder uitdrukking. Net haar groot bruin oë wys dat sy volkome bewus is van alles wat om haar gebeur. Op die bank langs haar, aan die een kant, is 'n mandjie vol allerlei voorwerpe bedek met 'n wit doek; aan die ander kant, 'n handtas met 'n riem daarom.*

VROU *staan net agter* KIND. *Sy is tussen vyftig en sestig jaar, van middelmatige hoogte, sien daar sterk en gesond uit. 'n Paar grys hare wys tussen haar pikswart hare wat van haar voorkop af weggekam is. 'n Groot kalmte en waardigheid spreek uit haar hele houding. Haar gelaat het daardie byna klassieke reëlmatigheid en*

*strengheid wat 'n mens dikwels onder die Italiaanse boeremense aantref. Tog word die strengheid getemper deur die sagte lig in haar oë en die teerheid van haar uitdrukking in sy geheel. Sy het 'n lang swart rok aan. Al wat die swart afwissel, is 'n wit kragie om haar nek en 'n groenerige lintjie voor haar bors met vyf silwer sterre daarop.*

VROU (*besorgd*): Is jy moeg, Gina? (*Sonder die minste uitdrukking op haar strak gesiggie, knik* KIND *stadig met haar kop*). Foei tog, arme kind . . . En dis goed te begrype . . . Ouma word al self 'n bietjie moeg . . . van al die rondstaan en wag . . . vanaf tienuur vanmore . . . hier op die koue plein . . . Ja, so'n gedurige wagtery maak mens moeër as die hardste werk . . . Maar, skat, daar sal wel 'n trok kom wat na Rome gaan en nie vol is . . . en ek is seker, ek weet, hy sal ons saamneem . . . en dan sien jy weer vir Mammie . . . eindelik na al die maande . . . sommer vanaand nog . . . Jy weet, Rome is nie ver nie . . . en hierdie pad deur die berge is 'n goeie een . . . Onthou jy nog hoe ons met hom gekom het vier maande gelede? (*'n Pouse.*) Ja, liefling, as hulle ons nou oplaai, is ons binne drie uur in Rome . . . by Mammie . . . in jou eie huis, dink net daaraan . . . met jou poppe en jou speelgoed . . . Ons moet net geduldig wees, nie moed verloor . . . nie nou teruggaan na Oupa nie . . . al is ons moeg . . . en al is ons koud . . . Want nou's ons kans, ons beste kans . . . Jy sien, so teen die aand se kant is daar altyd baie meer verkeer op hierdie pad as gedurende die dag. Want die meeste trokke kom van ver . . . van plekke soos Vasto, Pescara, Sulmona . . . en hulle vertrek na die middagete . . . kom dan eers teen sononder hier verby . . . Kyk bietjie (*sy wys met regterhand in rigting van gehoor*) . . . die vallei daaronder is al die ene skaduwee . . . (*Sy lig haar kop op.*) Nog net 'n halfuur, dan duik die son agter daardie piek weg . . . (*'n Pouse.*) Net 'n kort rukkie nog . . . jy verstaan, nè, my ou kindjie? (*Weer knik* KIND.) *langsaam.*) Goed, dis mooi . . . dan verstaan ons mekaar . . . soos altyd, nie waar nie, Gina? (KIND *kyk met 'n flou glimlaggie skuins op na* VROU, *knik nogmaals bevestigend.*) En kom daar binne die volgende halfuur geen trok nie, stap ons aan . . . voor dit donker word . . . terug huistoe, na Oupa . . . en kom ons more weer. Maar ek weet, ek is seker, dié keer sal ons gelukkig wees. Wag maar, jy sal sien . . . (*'n Pouse.* VROU *luister aandagtig.*) Gina, luister bietjie! Vergis ek my? Of hoor ek hom? 'n Hele ent weg . . . daardie dowwe gebrom wat die trokke altyd maak . . . as hulle nog op die gelyk pad is daaronder . . . net voor hulle begin klim . . . (*Al teken wat* KIND *gee dat sy ook luister, is dat sy nou penregop sit. Dan skud sy haar kop vinnig op en af.*) Ja, dis hy, hier kom hy! (VROU *trek tjalie stywer om haar skouers.*) Wag, ek moet pad se kant toe staan . . . (*Geluid van naderende vragmotor word sterker.* VROU *stap vinnig oor toneel, gaan heel links voor staan. Ons sien* VROU *dus nou in profiel soos sy daar op rand van plein wag vir vragmotor om verby te kom. Voertuig begin kletter oor verrinneweerde straat.*)

VROU (*wat haar hand hoog oplig in 'n gespanne reikhalsende houding*): Meneer! Stop asseblief! Stop, asseblief, meneer! (*'n Geknars van remme wat aangeslaan word. Vragmotor het tot stilstand gekom.*) Dag, meneer. Dankie dat u gestop het, meneer . . . gaan u dalk na Rome?

EERSTE STEM (*simpatiek*): Ja, ek gaan na Rome, mevrou, maar . . .

VROU (*snel*): Sal u ons nie asseblief saamneem, meneer . . . vir my . . . en my kleindogtertjie . . . (*sy wys met hand na* KIND) die outjie wat daar op die bank sit? Asseblief, meneer . . .

EERSTE STEM: Ek is jammer, mevrou, maar ons is vol.

VROU: Ons sal nie baie ruimte in beslag neem nie, meneer. (*Met 'n glimlag.*) Ek is nie alte vet nie, en Gina's maar 'n klein ou mensie . . .

EERSTE STEM: Die trok is stampvol, mevrou. Kyk net bietjie agter in.

VROU: Dis baie, baie dringend, meneer. Daardie dogtertjie is stom. Sy kan hoor, maar nie praat nie. In die lugaanval op Rome verlede jaar . . . die laaste een net voor julle in Italië geland het — is haar pa gedood, was

sy ook in die stasie toe die bomme daarop val. Daarna het sy nooit weer gepraat nie. Toe Rome vry kom, het die hoof van julle troepe wat hierdie dorp bevry het, hy't 'n maandlank hier in Castelmánica gebly, 'n sekere majoor Ross . . . ken u hom?

EERSTE STEM: Nee, mevrou . . . u weet, daar's baie majore in ons leër.

VROU: 'n Baie goeie man, meneer . . . opreg en edel, ja edel van hart . . . hy't my in sy motor na Rome geneem. En hy't gesorg dat hulle my transport terug gee hierheen. En toe bring ek klein Gina saam. Want ek het gedog: dalk doen die verandering haar goed, gee dit haar spraak terug. Maar dit het haar nie haar spraak teruggegee nie . . .

TWEEDE STEM (*bot*): Wat babbel die ou vrou alles?

EERSTE STEM: Stil . . . ek luister na haar storie . . .

TWEEDE STEM: Jy eet mos alles vir soetkoek op!

EERSTE STEM (*vererg*): Skei uit!

TWEEDE STEM (*half paaiend*): Oukei . . . oukei . . .

VROU: Nou skryf haar ma ek moet haar so gou as moontlik terugbring. Want daar het 'n beroemde dokter aangekom uit Florence en hy's besig om 'n hele klompie kinders te behandel wat, net soos Gina, hulle spraak verloor het. 'n Hele paar het al reggekom . . .

EERSTE STEM: Ek verstaan, mevrou, en ek sal u graag wil help. Maar ek *kan* nie. Dis onmoontlik.

VROU (*asof sy soldaat se jongste sin glad nie geboor het nie*): En die behandeling's vry, kosteloos, die Regering betaal daarvoor.

TWEEDE STEM: Ons kan haar nie oplaai! Ons is reeds te vol!

EERSTE STEM: Ek weet ons kan nie. Maar dis moeilik om haar te weier. Sy's 'n spesiale geval . . .

TWEEDE STEM: 'n Spesiale geval! Hul's almal spesiale gevalle, duisende derduisende van hul, in elke verbrande stad of dorp, selfs langs die kruispaaie in die platteland, oral wil hul opgelaai word! Wat dink hul is ons? Wat dink hul doen ons? 'n Vry busdiens vir hul aan die gang hou? Of oorlog voer? As ons hul almal moes oplaai, sou geeneen van ons ooit naby die front kom nie. Sê vir haar ons het 'n hele jockeytrek van haar mense agter in die trok en heel waarskynlik skaai hul nog ons rantsoene.

EERSTE STEM: Gaan na die hoenders.

TWEEDE STEM: Vra haar waarom reis sy nie per trein nie.

EERSTE STEM: Hou op met kaf verkoop! Jy weet goed die Duisters het al die spoorwegbrûens opgeblaas.

TWEEDE STEM: Moenie pêniek nie, ek maak maar net 'n grappie . . .

EERSTE STEM: Jou ewige grappies altyd op die verkeerde oomblik verveel my tot die dood. (*Aan* VROU) Regtig, mevrou, ons kan vir u niks doen nie.

VROU: Ek sal die kind op my skoot neem . . .

EERSTE STEM: Ongelukkig sal dit nie die vrag ligter maak nie. U sien, mevrou, ons het reeds nege van u mense agter in die trok. Hulle gaan almal Rometoe. En, na wat hulle my vertel het, het hulle almal dringende besigheid daar, net soos u . . . Ons het hulle opgelaai. Ons kan nie nou een van hulle gaan uitskop nie.

VROU (*langsaam*): Ja, ek verstaan . . . dit sou nie reg wees nie . . .

EERSTE STEM: Ons is reeds oorlaai. En as ons u nou nog oplaai, gaan staan ons teen die eerste opdraend, daarvan is ek oortuig. Ons het al die heeldag moeilikheid met die motor. (*'n Pouse.*) Maar ek sal u sê wat u kan doen. Daar's 'n maat van my in 'n trok net agter ons. Toe ons in die laaste dorpie saam stilgehou het, was sy trok nog taamlik leeg. Stop hom en vra hom om u op te laai. Sê vir hom dis ek wat u by hom aanbeveel het.

VROU (*gelate*): Goed, ek sal dit doen, meneer . . . baie dankie . . .

EERSTE STEM: Mevrou, hier's 'n pakkie sigarette . . .

VROU (*tree effens terug*): Dankie, meneer . . . maar ek het niks nodig nie . . .

EERSTE STEM: Asseblief, mevrou, neem dit . . . ek weet hoe skaars sigarette onder julle mense is.

VROU: Ja, alles is duur deesdae, verskriklik duur . . .

EERSTE STEM: Gee dit aan u seuns. Hulle sal dit waardeer . . . dis goeie sigarette.

VROU (*stil*): My seuns is dood . . .

EERSTE STEM (*na 'n kort pouse*): U man . . . leef hy nog?

VROU: Ja.

EERSTE STEM: Gee dit aan hom, mevrou . . .

VROU: Goed, meneer . . . Hy't drie maande laas gerook. (*'n Oombliklank is sy af van die toneel om sigaretpakkie van bestuurder te neem. As sy weer op die toneel is*): Dankie, baie dankie . . .

EERSTE STEM: Totsiens, mevrou . . . en stop my maat, hoor!

VROU: Ja, ek sal . . . Totsiens, seuns . . .

(*Vragmotor trek weg. 'n Paar sekondes staar* VROU *voertuig agterna. Werktuiglik sit sy pakkie in sakkie voor haar rok. Dan draai sy om, is sy halfpad na* KIND *— wat intussen roerloos op bank gesit het met haar gelaat deurentyd na geboor gewend — as sy die geluid van 'n tweede vragmotor hoor. Sy hardloop terug na haar vorige posisie links voor. As vragmotor nader, lig sy weer haar hand op.*)

VROU: Asseblief, meneer, asseblief! (*Vragmotor kom tot stilstand.*) Neem my asseblief saam, meneer!

DERDE STEM: Waarheen?

VROU: Na Rome.

DERDE STEM: Maar ek gaan nie daarheen nie.

VROU (*verbaas*): U, u gaan nie daarheen nie?

DERDE STEM: Nee, ek draai af by Avezzano.

VROU: Maar u maat het dan gesê u gaan na Rome . . .

DERDE STEM: Watter maat?

VROU: Die een wat nou net hier weg is.

DERDE STEM: Ek weet nie wie voor of agter my is nie. Ek ry nie in konvooi nie. Ek weet van g'n maat van my op hierdie pad nie. (*'n Pouse.*) Maar ek sal u saamneem tot by Avezzano. Klim in, mevrou . . .

VROU: Baie dankie, meneer . . . Maar ek het geen familie of vriende daar nie . . . die plek is vir my heeltemal vreemd . . . en ons dorpe het deesdae geen herberge meer nie . . .

DERDE STEM: Soos u verkies, mevrou . . . Ek's jammer ek kan u nie help nie. Maar u sal wel gehelpe word . . . Dag . . . (*Vragmotor trek weg.*)

VROU (*terwyl sy hom nog bedremmeld nastaar*): Dag . . . dankie . . . meneer . . .

(VROU *stap langsaam na* KIND. *Laasgenoemde se gesig is nog altyd ewe strak en uitdrukkingloos.* VROU *gaan agter bank staan, lê haar hand met tere besorgdheid op* KIND *se skouers. Albei se gesigte is na geboor gewend.*)

VROU: Toe maar, Gina, toe maar . . . net 'n paar minute nog. Die vriendelike meneer se maat sal nou enige oomblik opdaag. Dié keer gaan ons gelukkiger wees. (*Daar is 'n vlaag wind oor die pleintjie, want dis of* VROU *effens terugdeins.*) Ai, maar die wind waai koud . . . die winter's reeds hier . . . die laaste week in Oktober en noual so koud . . . met soveel sneeu op die berge . . . (*Sy kyk op.*) Lyk my, dit gaan 'n strawwe winter wees vanjaar . . . strawwer as gewoonlik . . . en met soveel meer arm mense as vroeër onder ons . . . brandarm . . . sonder kos . . . en sonder vuur . . . (*Aan* KIND) Kry jy nie koud nie, liefling? (KIND *skud kop ontkennend.*)

Maar jy's darem 'n taai klein mensie, hè? (*Daar gaan 'n rilling deur kind se liggaam.*) Maar jy jok, hartjie . . . (KIND *skud nogmaals haar kop. 'n Oomblik daarna sidder sy weer.*) Natuurlik kry jy koud. Want ek voel self hoe koud is die wind . . . en ek is warmder aangetrek as jy . . . Dè, sit die tjalie om jou skouers . . . (*Sy vou tjalie versigtig om kind se skouers.* KIND *probeer eers teenstribbel, maar laat haar Ouma dan begaan.*) So, dis beter . . . Jy weet, ek is gewoond aan die koue. Ek is hier gebore, leef al vyf-en-vyftig jaar hier tussen die berge, was nog nooit elders nie, behalwe die paar maal wat ek by julle in Rome kom kuier het . . . Dis dié dat die koue aan my niks maak nie. (*Sy het nou albei hande op* KIND *se skouers. Daar is weer 'n vlaag, want* KIND *ril weer.* VROU *se hande en arms bewe egter nie. Al teken dat die yskoue wind tog haar getref het, is die skielike trekkie om haar mond en die feit dat sy haar oë sluit en hulle 'n paar oomblikke toehou.*) Niks . . . Jy weet ons mense van die berge is so te sê van die koue innekaar gesit . . . Dis net julle wat op die vlaktes lewe . . . wat nie weet wat 'n werklike winter beteken . . . wat nie teen die koue weer bestand is nie . . . Dis dié dat ek bly is jy sal vanaand in Rome wees. Rome . . . waar dit nooit eers sneeu nie, stel jou voor . . . (VROU *staan skielik meer orent, vat* KIND *vaster aan skouers.*) Gina, daar kom hy!

(*Gedreun van motor word gehoor. Terwyl* VROU *vorentoe stap, kom daar twee meisies oor verhoog gehardloop deur ingang regs. Hulle dra jasse—nie te nuut meer nie, maar tog netjies en van goeie snit — en hulle is albei aantreklik. Die een, ongeveer twintig jaar oud, het 'n slanke figuur en pragtige swart hare wat oor haar skouers val. Haar bewegings is sierlik en soepel. Daar is iets selfversekerds en uitdagends in haar hele voorkoms en houding. Haar jas is nie vasgeknoop nie, waai oop terwyl sy hardloop om 'n mooi rok te wys van die tipe wat die meer gegoede dorpsmeisies gewoonlik Sondag na die Mis dra. Haar maat, ietwat jonger, lyk stemmiger, bedeesder — maak die indruk van iemand wat nie veel vertroue in haarself het nie, maar na haar vriendin kyk vir leiding. Albei het 'n tassie in hulle regterhand.*)

EERSTE MEISIE (*wat 'n paar tree voor haar maat is*): Maak gou, Laura, maak gou of ons mis die trok! Hier kom hy!

(EERSTE MEISIE *kom net na* VROU *by ou standplaas heel links voor aan. Dan is* TWEEDE MEISIE *ook daar — en nou staan die drie gespanne langs mekaar en wag vir die motor. Gedreun word al luider. Niemand sê iets en hulle kyk ook nie na mekaar nie. As die gekletter ophou, maak elkeen sy pleidooi. Die een uitroep volg sneller op die ander. Hulle praat feitlik gelyktydig.*)

EERSTE MEISIE: Hei, Johnnie, neem ons saam! Neem ons saam!

TWEEDE MEISIE: Laai ons op, asseblief!

VROU: Asseblief tog, meneer! Asseblief!

VIERDE STEM (*grof, ge-amuseerd*): Waar's julle reis heen, mense?

ALDRIE: Na Rome!

VIERDE STEM: Maar ons kan nie meer as twee oplaai—

EERSTE MEISIE (*asof dit alreeds beslis is*): Goed, dan gaan ons twee saam (*sy neem* TWEEDE MEISIE *aan arm*) want ons is maats! En maats mag nie geskei word nie, mag hulle? (*Sy straal van vriendelikheid—haar houding is nou bepaald koket.*) Hoe sou julle daarvan hou as iemand julle twee wil skei?

VIERDE STEM: Spring in, poppies! Gou speel, ons is haastig!

(EERSTE MEISIE *het haar maat by die hand gegryp, vorentoe gespring—en albei is in 'n kits af van die toneel besig om motor te bestyg. Hulle lag,* EERSTE MEISIE *met iets uitgelate in haar stem, die ander senuweeagtig, half giggelend. Heeltemal oorbluf staan* VROU *daar, spraakloos. 'n Pouse.*)

VROU (*half prewelend*): Asseblief, meneer, asseblief . . . (KIND *wat omgekyk het toe voertuig gaan staan het, draai haar kop terug na gehoor en begin stil huil.*)

VYFDE STEM: Maar wat omtrent die ou vrou?

VIERDE STEM (*ge-irriteerd*): Wel, wat omtrent haar?

VYFDE STEM: Kan ons haar nie ook saamneem nie? Sy was eerste hier. Ons het haar hier sien staan toe ons daaronder om die draai kom.

VIERDE STEM: Ons kan hulle nie skei nie, kan ons? En ons het nie plek vir 'n derde nie!

VROU (*diep bewoë*): My, my seuns, meneer . . .

VIERDE STEM: In elk geval word ons nie toegelaat om burgerlike mense op te laai nie.

VROU (*terwyl sy met regterhand na lintjie op haar bors wys*): My vyf seuns, meneer . . .

VIERDE STEM: Waaroor's jy bekommerd? Daar sit sy langs jou — en sy's 'n agtermekaar astertjie, is sy nie?

VYFDE STEM: Nie sleg nie . . . (*Weer bekommerd*) Net, ek dink—

VIERDE STEM: Hou op met dink! Jy weet mos ons word betaal om *nie* te dink nie in die leër. En as jy aan iets wil dink, dink net aan die slag wat ons vanaand of more-aand dalk sal kan slaan . . . as ons ons kaarte mooi speel. Vandat ek van die huis weg is, is my liefdeslewe na die maan. En 'n lekker warm stukkie sal jou geen kwaad doen nie, sal sy?

VYFDE STEM: Ag wat, dit interesseer my nie—

VIERDE STEM (*spottend*): Wat wou! (*Baie nugter*) En hulle sê mens slaan jou slag met 'n blikkie bully-beef. Ons het 'n hele kisvol agter in die kar, en as ons in Rome aankom, sal ons hulle neëntig myl ver gery het. Aan die brand, broer, aan die brand, kyk hoe glimlag hulle al—selfs jou ou skametjie! En myne, hou my vas, lyk noual reg vir die ding . . .

VYFDE STEM (*half-verergd, half-geamuseerd*): Kry end, verdomp!

VIERDE STEM: Kry end jouself! En moenie so 'n twak wees nie, doen iets vir hulle. Kry vir hulle 'n kombers daar van agter. Dit word vervlaks koud. Hier trek ons! Voor in die wapad brand 'n lig . . .

(*Hy trap op versneller, motor kom in beweging. Gedreun sterf weg.*
VROU *sien daar heeltemal verslae uit. Haar hoof is vooroorgebuig, haar skouers het effens ingeval. Maar dan verman sy haar, is sy weer die waardige regop figuur van voorheen.*)

VROU (*terwyl sy nog op ou standplaas staan*): Ek kan dit verstaan . . . Mens is net eenmaal jonk . . . en jongmense verkies die geselskap van jongmense . . . (*Sy is halfpad na* KIND *as sy die gedreun van 'n vragmotor hoor. Sy hardloop terug en 'n paar oomblikke staan sy roerloos op die plein se rand. Dan lig sy haar arm op. Voertuig kletter verby sonder om te stop. Uitgelate, growwe, byna honende gelag word gehoor.* VROU *laat arm met moeë gebaar val. 'n Sekonde lank staan sy in triestige houding van so pas, dan keer sy haar om, stap sy vinnig na* KIND. *Dié huil nou harder, met kort droë snikkies tussenin. Sy buig egter nie vooroor nie, maar sit steeds regop met haar rug styf teen bankrug aan; behalwe die eenmaal dat sy omgekyk het was haar gelaat nog altyd soos nou na gehoor gewend.* VROU *gaan langs haar sit, plaas haar arm om haar skouers.*) Toe maar, Gina, toe maar . . . moenie huil nie . . . daar's niks om bekommerd oor te wees nie . . . Ons wag nog net vir een trok . . . En as hy nie gou kom nie . . . ja, liefling, as hy nie binne vyf minute kom nie . . . dan gaan ons . . . en kom ons more terug . . . (KIND *het haar kop in* VROU *se skoot geplaas. 'n Ligte beweging van haar skouers wys dat sy nog huil.* VROU *streel haar kop en skouers.*) Ag, my ou dogtertjie, moenie huil nie . . . Jy maak Ouma se hart seer, skat, as jy huil . . . Jy moet probeer sterk wees . . . Ons moet almal probeer sterk wees . . . al die miljoene hartseer mense in hierdie ou hartseer wêreld . . . (*'n Pouse.*) Jy weet, Ginatjie, jy's nie die enigste wat swaarkry nie. Jy't 'n huis en jy't kos en klere . . . en daar's baie, alte baie kinders wat nie 'n huis het nie of kos en klere . . . (*die wind vlaag weer oor plein en* VROU *sidder effens*) en in kouer lande as dié . . . (*'n Pouse.*) Ja, as mens swaarkry, moet jy probeer dink aan die ander mense

wat swaarder kry as jy . . . Dis moeilik . . . maar mens moet probeer . . . en dit help soms . . . (*'n Pouse. Sy buig oor* Kind.) Huil jy nog, skapie. (Kind *skud haar kop ontkennend.*) Dis mooi, my ou Ginatjie . . . Jy's flink en braaf . . . so ken ek jou mos . . . Wat sê hulle nou weer van ons Abruzzi-mense . . . sagaardig maar sterk . . . ja, sagaardig maar sterk . . . (*sy stryk nog altyd met haar regterhand oor* Kind *se hoof*) soos jy, dierbaarste . . .

(Kind *lig haar kop op. Sy huil nie meer nie, maak 'n manhaftige poging om te glimlag, maar slaag nie eintlik daarin nie. Met 'n enkele gebaar veeg sy met haar mou die trane uit haar oë weg. Daar is weer 'n vlaag en albei bewe.*)

Vrou: Wag, kom ons stap 'n entjie . . . dan kry ons 'n bietjie warmte in ons lyf . . . (*Albei staan op.* Vrou *se arm is nog om* Kind *se skouers. Hulle stap om die plein wat reeds in die skaduwee is. Net teen die boonste verdieping van die twee drieverdieping-geboue rus die goue glans van die ondergaande son nog—en daaragter vlam die sneeupiek selfs gouer, begin by die eerste vae aanduiding kry van 'n roosrooi tint.* Vrou *kyk na die piek. Die twee het in die regterhoek van toneel gaan staan. Ook die* Kind *kyk op na berg.*) Dis maar alte duidelik, dit gaan vanjaar 'n kwaai winter wees hier tussen die berge . . . Hy't vroeg begin en dit was so'n droë somer . . . (*Weer, soos plek-plek gedurende haar monoloog, is dit asof sy met haarself praat.*) Ook hier in Castelmánica is daar heelparty mense wat nie 'n huis het om in te woon nie . . . Maar wat kan mens vir die arme mense doen? Jy het self niks nie . . . of so min . . . (*Hulle stap reeds weer.*) Tog, die kwaad sal verander in goed. Ons mense is vlytig . . . hulle hande staan vir niks verkeerd nie. En al die teenspoed sal hulle nog vlytiger maak . . . (*'n Pouse.*) Die dinge wat kapot is . . . en byna alles is kapot . . . moet ons weer opbou . . . *sal* ons weer opbou . . . van die grond af . . . (*Weer kom daar 'n windvlaag en bewe* Vrou *ondanks haarself.*) Soé, maar so 'n wind darem . . . hy's ongenadig . . . (*Sy druk* Kind *vaster teen haar aan, versnel haar pas.*) Gina, hartjie, as daardie trok nie nou kom nie, dan loop ons maar . . . Maar wat kan van daardie drywer geword het? Seker 'n lek in sy band . . . In elk geval, Gina, Oupa sal bly wees om jou weer te sien . . . jy weet hoe lief hy vir jou is . . . En dan maak ek vir ons dadelik 'n bord lekker warm tamatiesop . . . jy hou mos van tamatiesop . . . en 'n hele groot skottelvol macaroni . . . dis mos die kos wat jy die meeste van hou . . . so warm hy stoom eintlik . . . en met kaas . . . ja, met kaas en tamatiesous . . . presies soos jy van hom hou . . . eksieperfeksie . . . jy sal lekker smul, nè Gina? (Kind *glimlag op na* Vrou *en vryf 'n paar maal oor haar maag om haar ingenomenheid met plan aan te dui. Hulle het weer gaan staan—in die agterste regterhoekie van die toneel. Houding van* Vrou *verander skielik. Weereens is sy die ene afwagting. In die verte word motorgedreun gehoor.*) Hier kom hy! Hier kom hy! En as dit daardie soldaat is, dit *moet* hy wees, *kan* nie iemand anders wees nie, eet ons vanaand by Mammie in plaas van Oupa . . . Wag . . . (*Sy het van* Kind *weggeren na die ou standplaas heel links voor. Met iets aarselends in haar voorkoms en houding volg* Kind *haar dwarsoor die verhoog. Ook op haar gelaat is daar 'n uitdrukking wat 'n groot verwagting en hoop aandui. Dan staan sy skugter langs haar ouma—aan haar linkerkant, nader aan die gehoor. Sy neem* Vrou *se linkerhand in haar regterhand.* Vrou *hef regterarm op.*)

Vrou (*luider, dringender*): Stop, asseblief! Stop! Stop! (*Gedreun wat intussen al nader gekom het, verstom.*) Neem ons asseblief saam na Rome, meneer!

Sesde Stem: Ek is jammer, maar—

Vrou (*baie opgewonde—sy praat nou baie vinniger as voorheen*): Asseblief tog, meneer! My kleindogtertjie, Gina hier (*sy wys na* Kind) is stom, heeltemal stom, kan nie 'n woord praat nie. Daar's 'n dokter in Rome en hy sal haar regmaak! Majoor Ross het so gesê. Majoor Ross het geskrywe ons moet kom, so gou as moontlik . . . hier's sy brief, meneer (*sy haal snel brief voor haar bors uit*) . . . majoor Ross se brief, u kan dit self lees . . . so gou as moontlik, het hy gesê, meneer . . . en die brief het 'n

maand gevat om by ons uit te kom, 'n hele maand, meneer! Neem ons saam, meneer, asseblief, meneer . . . om u eie kind se ontwil . . . of u vrou s'n . . . u moeder s'n . . . ek bid u, smeek u . . . in Godsnaam . . .

SEWENDE STEM: Wat sê sy, Jan? As hulle so vinnig praat, verstaan ek niks.

SESDE STEM: Sy sê die meisietjie is stom, sy wil haar so gou as moontlik in Rome kry vir 'n operasie.

SEWENDE STEM: Ai . . . (*'n Pouse.*) Maar wat kan ons doen? Sê vir haar in jou beste Italiaans ons is jammer, baie jammer, maar ons gaan nie na Rome nie . . .

VROU (*wat onder die indruk is die soldate bespreek nou die vraag of hulle haar gaan neem of nie*): Asseblief, menere, asseblief . . . ontferm u oor ons . . . soos ons ons oor u ontferm het . . . (*Sy wys na die vyf sterre op haar bors.*) Ek het my vyf seuns verloor, menere . . . al die seuns wat ek gehad het . . . omdat hulle vir u krygsgevangenes gehelp het toe hulle in die nood was . . . omdat hulle vir hulle kos gegee het toe hulle nie 'n stukkie kos had nie . . .

SESDE STEM (*die man is geskok—'n mens kan dit aan sy stem merk*): Liewe hemel . . . Wag bietjie, Charles, ek gaan uitklim . . . ek wil met hierdie vrou praat.

SEWENDE STEM: Goed . . . maar gou speel! Dit word laat . . .

(*Soldaat kom te voorskyn. Hy is blond, tipies Suid-Afrikaans en dra gewone „battle dress" wat alle Geallieerde soldate in Italië gedurende die winter gedra het.*)

SOLDAAT (*sag*): Moedertjie, wat was dit wat u gesê het omtrent u seuns, vertel my . . .

(VROU *is so getref deur* SOLDAAT *se belangstelling en sy hele simpatieke manier van doen, sy gee 'n oomblik lank geen antwoord nie. As sy weer begin praat, is sy haar opgewondenheid kwyt, praat sy stadiger, minder senuweeagtig.*)

VROU: 'n Patrollie Duitsers en Swart Hemde het hulle doodgeskiet . . . Dit was in Oktober verlede jaar . . . na die Wapenstilstand . . . toe duisende Geallieerde krygsgevangenes uit die kampe uit tussen ons boeremense ingestroom het . . . Maar u weet daar seker niks van af nie?

SOLDAAT (*stil*) Ek weet daar alles van af . . . Ek was self een van daardie krygsgevangenes. Ek kom nou juis van Sulmona af waar ek gaan kuier het by die boerefamilie wat my klere en kos en onderdak gegee het, en wat keer op keer hulle lewe vir my gewaag het . . .

VROU (*diep ontroerd, neem sy hand*): Dankie, dankie, vriend . . . dan ken jy ons . . . verstaan jy ons . . .

SOLDAAT: Dis nie julle wat vir ons moet dankie sê nie, dis ons wat vir julle moet dankie sê. Julle het baie van ons mense se lewe gered.

VROU: Ons kon nie anders nie . . . dit was ons plig as Christenmense . . . (*'n Pouse.*) Dit was 'n yskoue nag toe hulle by ons aanklop, sewe van hulle . . . die eerste week in Desember, met 'n wilde wind wat van die berge af waai en ons wingerd drie voet onder die sneeu . . . Toe ek die deur oopgrendel, val die jongste flou op die drumpel . . . Johnnie . . . Johnnie Conradi . . . arme seun . . . hy sit seker nog altyd in 'n kamp in Duitsland . . . Ek het gehuil om hulle toestand te sien . . . Drie jaar opgesluit . . . en hulle dink hulle is eindelik en ten laaste vry ' . . maar die Duitsers storm hulle kamp, skiet op hulle . . . dan die wilde vlug die berge in . . . die dors en die hongersnood . . . en met die winter die verskriklike koue . . . Ons het hulle 'n week by ons in die huis gehou. Maar dit het al hoe gevaarliker geword. Reeds in September het die Duitsers 'n proklamasie oral opgeplak wat ons gedreig het met die doodstraf indien ons 'n gevangene onderdak gee of help op watter manier ook . . .

SOLDAAT: In die Sulmonavallei het hulle presies dieselfde gedoen.

VROU: Die Duitsers en Swart Hemde het Castelmanica beset . . . toe neem ons ons nuwe vriende en 'n klompie ander gevangenes na 'n grot hier halfpad teen die berg op. En elke dag bring my man en seuns vir hulle kos en drank en sigarette. Hulle was almal saam toe die patrollie hulle daar voor die grot betrap. Hulle was omsingel, niemand had 'n wapen nie, hulle kon hulle nie verdedig nie . . . Net my man het ontsnap . . . Hulle't op hom geskiet . . . Toe hy die bos haal teen die hang oorkant die grot, gaan lê hy en kyk hy om . . . en sien hy hoe hulle ons vyf seuns teen die kranse aanstoot en hulle afmaai met 'n masjiengeweer . . . (*'n Stilte. Al teken van* VROU *se ontroering is die trane wat langs haar wange afloop.*) Ek is die liewe God dankbaar hulle is op slag gedood . . . Sersant Jacobs, leier van die gevangenes, het dit self aan my broerskind gesê toe hulle 'n uur later in die dorp aankom . . . Dieselfde aand nog het die Duitsers julle mense in 'n trok weggeneem . . .

(*'n Stilte.* VROU *snik nou stilweg.* KIND, *teen haar aangevly, huil ook. In die loop van* VROU *se verhaal het die gevoel van ontsetting wat* SOLDAAT *beetgepak het, hoe langer hoe duideliker uit sy hele houding gespreek. Nou staan hy daar sprakeloos, soek hy vergeefs na iets om te sê.*)

SOLDAAT (*in 'n skorre stem—terwyl hy sy arm om haar skouers plaas*): Moedertjie . . . arme moedertjie . . . (*'n Pouse. Dan wend hy hom tot sy maat*): God . . . het jy dit gehoor?

SEWENDE STEM (*langsaam*): Ja, ek het dit gehoor . . .

SOLDAAT (*met iets wanhopigs en terselfdertyd opstandigs in sy stem*): En wat kan jy vir haar sê? Wat kan jy vir haar doen?

SEWENDE STEM: Daar's niks wat jy kan doen . . . of sê . . .

VROU (*stil, asof verdwaas toe sy die hele toneel weer voor haar sien*): Al my seuns . . . van my oudste Ricardo . . . tot my jongste Antonio . . . Ricardo het daar gelê en sy hand het die grond vasgeklem . . . asof hy gedink het die aarde sou hom nog help in daardie laaste oomblik . . . En die medalje wat ek vir Antonio gegee het op sy agtiende verjaarsdag . . . die medalje van sy Sint, Sint Antonio van Padua . . . wat altyd aan 'n snoertjie om sy nek gehang het . . . het hulle van hom afgeskiet . . . het daar eenkant gelê op 'n graspol vol bloed . . . Hier hang hy nou om my nek . . . (*met haar hand raak sy werktuiglik aan snoer*) Antonio se medalje . . .

SOLDAAT: Jou seuns was helde, moeder.

VROU (*langsaam*): Hulle was doodgewone seuns van 'n doodgewone moeder. Hulle het bloot hul plig gedaan . . . hul plig as Christenmense . . . Dis ook wat majoor Ross geskrywe het, dat hulle helde was, toe hy my die sterretjies gestuur het (*sy vat weer ingedagte aan lintjie*) en dat ons later vyf medaljes sal kry . . .

SOLDAAT: Charles, gee my daai kombers—hy's agter die sitplek— en my hemp in die rugsak. Ek dink daar's twee paar skoon kouse, haal hulle ook uit . . . En gee my jou ekstra paar skoene, ek sal vir jou 'n ander paar gee so gou ons weer in Rome kom.

SEWENDE STEM: Maak nie saak nie . . . enige tyd . . . (*Rumoer word gehoor soos hy agter sitplekke na verskillende voorwerpe soek.*)

SOLDAAT (*met sy arm steeds om* VROU): Moedertjie, luister . . . Ons sou jou baie graag Rome-toe wou neem. Maar ons kan nie . . .

VROU (*sonder enige uitdrukking*): O . . .

SOLDAAT: Dis gans en al onmoontlik. Ons draai by Avezzano af, moet na ons kamp te Caserta. Maar oor tien dae gaan ek saam met 'n konvooi van Caserta na Rome om daar voorrade te gaan haal. By Avezzano sal ek afdraai om jou hier te kom oplaai. As iemand julle dalk more oplaai—of julle kom op een of ander manier in Rome—dan's dit ook goed, sal ek so 'n bietjie met jou man gesels, vir hom jou adres in Rome vra, jou dan daar in Rome kry en jou terugbring hierheen. Waar is julle plasie?

VROU (*wys met die hand na ingang regs*): Langs daardie straat . . . Net buitekant die dorp word hy 'n plaaspad, loop hy deur die boorde vir ongeveer twee kilometer . . dan teen die eerste helling op net onderkant die berg . . . dis die eerste plasie teen die helling . . . Casa Felice . . . almal ken hom . . . Baie dankie, seun . . .

SOLDAAT: Goed dan, dis afgesproke . . . ons sien mekaar binnekort weer . . . Wag . . . (*Hy's af van toneel, kom terug met sy arms vol voorwerpe wat sy maat vir hom versamel het.*) Mevrou, neem dit as 'n geskenk van ons twee. (*As hy sien dat sy onwillig is*). Toe, moedertjie, asseblief, asseblief . . . Dis die minste wat ons kan doen . . . Die Abruzzi-boere het my tweemaal 'n pak klere gegee, my drie maandelank gevoed. Vir duisende gevangenes het hulle klere en kos gegee. Daardie skuld sal ons nooit kan terugbetaal nie . . . (*As sy nog altyd aarsel*). As jy en jou man die goed nie nodig het nie, gee dit dan aan Gina hier en haar familie . . . of enig iemand wat dit nodig het . . . asseblief . . . (*Sy neem die voorwerpe. Daar's weer 'n windvlaag. As* SOLDAAT *sien hoe* KIND *bewe, trek hy gou sy bloese uit, help hy* KIND *om dit aan te trek.*) So . . . só . . . trek hom aan . . . So'n bloese's lekker warm . . .

VROU: Maar jy sal koue vat, kind . . . so sonder bloese . . .

SOLDAAT: Ag wat, daar's nog een in die trok, nou-nou trek ek hom aan . . . (*Aan* KIND *terwyl hy geel knope voor vasmaak*). Só . . só . . . nou lyk jy kompleet 'n soldaatjie. (KIND *glimlag half verleë en bring haar regterhand net halfpad teen haar sy op in wat lyk soos 'n skamerige poging om te salueer.*)

VROU: Sê dankie vir die meneer, Gina . . . (KIND *skud kop om dank te betuig.*)

SOLDAAT (*terwyl hy orent kom*): En nou moet ons vort. Totsiens, mevrou . . . (*Hy soen haar op albei wange.*)

VROU: Totsiens, seun, mag God jou seën . . . Ek sal jou onthou in my gebede.

SOLDAAT (*terwyl hy oorbuk om* KIND *te soen*): Totsiens, Ginatjie . . . een van die mooi dae praat jy so lekker, Ouma sal eintlik haar ore moet toestop van al die gebabbel! (*Beide* VROU *en* KIND *glimlag.* SOLDAAT *af. Mens hoor hom trok se deurtjie toeklap.*)

SOLDAAT (*aan maat*): Here, wat 'n ondervinding! Ek was nog nooit so geskok in my lewe nie.

SEWENDE STEM: Dis 'n wrede oorlog . . . en hy word hoe later hoe kwater . . .

SOLDAAT: En wat het die generaal nou weer gesê? Hy't gesê dis 'n Kruistog . . . 'n Kruistog, broer, dink net bietjie daaraan, 'n verdomde Kruistog! Ja, dis *ons* Kruistog . . . op die swart mark . . . en in die bordele. En ons hoef nie eers na die bordele te gaan nie! Ons kan vir ons 'n ordentlike vrou koop vir 'n stuk sjokolade . . . Jysis, laat ons hier wegkom! (*Hy trap op versneller.*)

SOLDATE: Totsiens . . . totsiens . . .

VROU: Totsiens . . . (*Gekletter soos trok wegtrek.* VROU *en* KIND *waai nog met die hand. Dan stap hulle na bank.* VROU *maak tas oop, plaas hemp, skoene en kouse daarin, sluit tas, vou kombers oor tas en slaan riem om albei. Dan neem sy tas in een hand en* KIND *se hand in ander.* KIND *dra mandjie in regterhand.*)

VROU (*terwyl sy opkyk na berg*): Ons moet aanstryk, Gina . . . die son is al onder . . . en dit word nou vinnig donker . . . (*Die son het intussen ondergegaan, die grys dorpie al gryser geword in die skemering. Net die verre sneeupiek staan in die son se tere roosrooi naglans. Dis of die piek wat so hoog en helder uitstaan bo die donker verpletterde gebou hiervoor, vanbinne gloei daar teen die blougrys kim.* VROU *en* KIND *stap in rigting van ingang regs. Êrens in die dorpie begin kerkklokke lui, diep en swaar en langsaam.*)

VROU (*wat met* KIND *net onder Maria-beeld gaan staan het*): Die Angelus . . . ek sou nog graag in die kerk wil gaan . . . maar dis al te laat . . . (*'n Pouse. 'n Tweede kerk kondig die Angelus aan, sagter, fyner, silwerder.*) Die klokke . . . oor Castelmanica . . . sy dakke . . . sy velde . .

sy berge . . . Oral in Italië, oral in Europa waar daar nog kerke staan, lui die klokke nou . . . oor die koue verwoeste dorpe . . . oor die koue verwoeste wêreld . . .

(*Intussen het die glans inniger, teerder geword, begin hy kwyn.* VROU *kyk op na beeld net bo haar kop. Sy sit tas neer, maak die teken van die kruis, vou haar hande voor haar bors.* KIND *gaan op haar knieë. Hulle staan effens skuins sodat gehoor hulle in profiel sien.*)

VROU (*stil, baie eenvoudig*): Seën, dierbare Moeder, die twee seuns wat so pas hier in die trok weg is. Behoed hulle teen die gevare van die bergpad. Beskerm hulle as hulle voor in die veglinies kom. En bring hulle veilig terug na hulle eie mense . . . (*'n Pouse.*)

En, Moeder van die Liewe Kind, gedink jou Gina, my kleindogtertjie . . . Wees gedagtig aan haar gebrek. Gee dat ons môre 'n plek kry in een van die trokke. En as die dokter moet sny aan Gina se keel, maak dat sy hand kalm mag wees, kalm soos jou blik, Maria . . . (*'n Pouse.*)

Vrou, jy wat ook gely het toe jy jou Seun moes afgee, troos die onvertroosbares. Ontferm jou oor die eensames . . . daar is so baie van ons . . . (*Langsamerhand het daar meer ontroering in haar stem gekom, maar altyd is dit suiwer en sterk, nooit word dit sentimenteel nie.*) En laat ons vergeet . . . laat ons vergeet . . . (*'n Effens langer pouse.*)

Gee ons liefde, o lieftallige Moeder . . . gee ons liefde . . . sodat dit nooit weer gebeur nie . . . nooit, nooit weer nie . . . Ek bid, ek smeek jou dit . . . om my ontwil . . . om Gina se ontwil . . . om elke mens wat asem skep se ontwil . . . in die naam van die Heilige Lam, jou Seun, wat die leer van liefde verkondig het . . . tot in alle ewigheid . . . Amen.

*As* VROU *eindig, is die glans op die piek weg, maar lui die klokke nog. Sy strek haar hand uit na* KIND *wat van haar knieë opstaan. Hand in hand loop hulle na regteringang terwyl klokkegelui aangroei en skerm stadig sak.*

---

# 'n Blommetjie vir Ans

## BLYSPEL IN EEN BEDRYF

**Deur W. A. de Klerk.**

*(Die opvoerregte word toegestaan slegs na aansoek daarom).*

Tyd: vroeg in die somer.

Plek: die woonkamer cum studeerkamer in die Wesseling-huis.

Op die toneel: Abraham Wesseling, skrywer.

ABRAHAM *(voor 'n tikmasjien: diepe konsentrasie; los telkens verwoede aanslae as die gees in bom vaardig word; intussen verskaf die radio 'n lekker ligte wysie in die agtergrond: dit word ru versteur as 'n boem-boem-boem meteens aan die voordeur dreun)*: Vervlaks!

STEM VAN BUITE: Pos!

ABRAHAM *(skree terug)*: Toemaar ek is g'n doof of onnosel nie! *(maak die voordeur oop).*

BRIEWEBESTELLER: Moresê! Hou lyken dit vandag?

ABRAHAM: Vrot! Wat raas jy so? Magtig . . . Ek werk. Ek werk baie hard.

BRIEWEBESTELLER: Aangetekende brief vir U.

ABRAHAM *(sarkasties)*: Né! Gee, laat ek sien. *(by teken haastig daarvoor en kyk dan fronsend daarna)* Wat is dit dié?

BRIEWEBESTELLER *(met nog 'n pak briewe in die band)*: En dié klompie. Lyk my meestal na rekenings.

ABRAHAM *(bitter)*: Ek is ook nie blind nie. *(vat die briewe).*

BRIEWEBESTELLER *(geselserig)*: En jy sê dit gaan maar sleg.

ABRAHAM *(nie lus vir gesels nie)*: Ek het gesê dit gaan vrot.

BRIEWEBESTELLER *(lag)*: Nou hoenou?

ABRAHAM *(kyk nadat by die briewe 'n paar oomblikke betrag het)*: My liewe man . . . as jy dan moet weet: Molotof raas alweer te veel, Grootman het gisteraand geboorte aan sy eerste tand geskenk en ek het g'n stuk geslaap nie, my ellendige buurman se ellendige honde het verwoesting onder my dahlias gesaai . . . *(by bou 'n lang bruin koevert op)* . . . hier is 'n stukkie mededeelsaamheid van die Ontvanger van Binnelandse Inkomste . . . *(by druk nog meer koeverte onder die ander een se neus)* . . . hier bring jy my 'n handvol tameletjies. En jy vra my wat makeer . . .? *(by wys na die tikmasjien)* Boonop moet ek probeer snaaks wees . . . en dit vir vyf pond en nie eens die sikspens kommissie nie! En ek kannie.

BRIEWEBESTELLER *(lag heerlik en stap weg)*: Nouja, werk maar lekker. Net kophou, net kophou . . . *(by sê nog iets maar sy stem vervaag).*

ABRAHAM *(smyt die deur toe)*: Deksel. *(begin die briewe oopskeur en die inhoud betrag—met toenemende ontsteltenis; kom dan uit by die aangetekende brief; lees en knoop sy woorde)* Ans, jou kleine . . . hierjy se anderding se onnoembare . . . Magtig, vroumens! *(by sak meteens kop onderstebo hopeloos in 'n stoel neer en lag half-histeries)* Ans, ANS . . . ! *(by gryp weer die brief en lees weer)* Drie-en-veertig pond sewentien sjielings elf en 'n half pennie . . . ! *(by sit weer en kreun)* Vroumens . . . o hemel, vroumens! Jy verinneweer my, roei my uit, maak my klaar! *(by lag-huil weer soos voorheen).* Ans . . . *(Weer 'n geklop aan die voordeur dié keer versigtiger).*

ABRAHAM (*sonder om op te kyk*): Ek is nie hier nie.

*Die geklop word berhaal.*

ABRAHAM (*kyk eindelik op, met 'n wrange gesigsuitdrukking*): Binne!

*Die geklop word weer berhaal.*

ABRAHAM (*vererg bom*): Vervlaks . . . desjit. Of die mense dink ek is doof . . . (*terwyl by na die deur stap*) . . . óf ek dink hulle is doof. (*maak die deur oop*) Ja?

VINKEL (*in die deur, oormatig vriendelik, met 'n te breë glimlag, 'n gouerand bril, en 'n imposante tas*) Aaaa . . . goeiemore, meneer! Goeiemore! Ek is Vinkel . . . van Jacobs en Van Zyl. (*by is nou binne*).

ABRAHAM (*'n bietjie uit die veld geslaan*): So?

VINKEL: Baie bly om kennis te maak, Meneer. Baie van U gehoor natuurlik. (*by lag te bartlik*) Ja, werklik baie. Ja, . . . ek sê altyd vir my vrou: wat ons volk nodig het is jong skrywers . . . soos U. Mevrou tuis?

ABRAHAM (*nog meer uit die veld geslaan*): My Vrou?

VINKEL (*die glimlag word 'n centimeter breër, by buig effens*): U baie . . . sjarmante vrou, as U my sal toelaat.

ABRAHAM (*kortaf*): Nee, ek vrees my vrou is nie hier nie. My vrou is stad-toe.

VINKEL: So, . . . ? (*by staan 'n oomblik en dink en plak dan sy tas op die tafel neer*). Nouja, dan sal ek darem seker die ou sakie met U kan regmaak . . . né, Meneer?

ABRAHAM (*agterdogtig*): Sakie? Waffer sakie?

VINKEL (*begin met die nodige beroepswaardigheid sy tas oopmaak en uitpak*): Het Mevrou dan nie vir U gesê nie?

ABRAHAM (*verhef onnodiglik sy stem*): Wat gesê?

VINKEL (*asof 'n lig vir bom opgaan*): O . . . (*by soek 'n lywige band met 'n groen leerband uit*) Nou meneer . . .

ABRAHAM (*sy agterdog neem toe*): Watse ding het jy daar?

VINKEL: Dit meneer . . . (*en by vertoon dit*) . . . is een van die kostelikste uitgawes wat nog óóit die lig gesien het.

ABRAHAM: Maar wat de duiwel . . . !

VINKEL (*indrukwekkend*): Dit, meneer is die een en enigste . . . *Moderne Mediese Raadgewer.*

ABRAHAM (*frons*): Wat se ding?

VINKEL: Meneer, hierdie uitmuntende wetenskaplike werk, opgestel deur medici en gesaghebbendes van wêreldwye naam en faam . . .

ABRAHAM (*vinnig*): Nee, maar wag nou vriend. Wa, wa, wag net so 'n ogenblikkie. Nie so altevol haastig nie. (*Leun nader*). Sê my, is dit dalk U vaste voorneme om daardie prul aan my te probeer afsmeer?

VINKEL (*'n oomblik onseker, lag dan weer bartelik*): Verskoning, verskoning, tienduisend maal verskoning, meneer. Spyt my alles geweldig. Ek was onder die indruk dat Mevrou U reeds ingelig het.

ABRAHAM (*beslis*): My vriend, kyk verstaan nou baie goed: van die moord weet ek niks en dit sal jou niks baat . . . ! En wat nog meer is . . .

VINKEL (*ontstellend gelykmatig*): Mevrou weet natuurlik reeds alles daarvan af.

ABRAHAM (*sarkasties*): Natuurlik! Sy sal!

VINKEL: Nou Mevrou was natuurlik . . . nadat sy alles baie deeglik ondersoek het . . . Mevrou was natuurlik baie begerig om hierdie uiters waardevolle boek te besit . . . (*vroetel weer in die tas en haal 'n lêer te voorskyn* Sy . . . e . . . (*by blaai met binderlike selfvertroue*) . . . sy . . . e . . . wag, hier. Sy het reeds hierdie bestelvorm daarvoor geteken. Hier . . .

ABRAHAM (*kortaf*): Gee hier . . . Laa'k sien!

VINKEL (*met stille triomf*): In triplikaat geteken. (*keer terug na die Raadgewer*) Nou meneer . . U sien die pragtige leer band . . . (*blaai vinnig deur*) En die inhoud . . . skitterende inhoud. Wêreld se beste mediese breine

ABRAHAM: My vriend, twak.

VINKEL: . . . Van nouaf kan elkeen sy eie geneesheer wees. Geneesheer genees Uself. 'n Ou Griekse waarheid word weer bewaarheid met die vooruitgang van ons eeu. Ons moet dankbaar wees . . .

ABRAHAM: Hou op met die onsinnigheid . . .

VINKEL: . . . En dit alles, meneer, vir die belaglik-billike prys van vier pond en tien sjielings.

ABRAHAM (*soos 'n weerklank*): Vier pond en tien sjielings . . . ? (*kyk na die man*) Is jy gek? Vier pond tien! Jy's skoon besimpeld . . . as jy kan begryp wat ek bedoel. Vier pond tien vir daardie onsalige gemors. Jy moet seker reken ek is 'n aap!

VINKEL (*lag goedig*): Meneer, U weet eintlik nie wat U sê nie. En ek weet U bedoel dit nie regtig nie. (*Hou die boek op*). Meneer, hierdie kostelike werk is vir U . . . U wat een van ons mees gesiene literêre figure is . . . hierdie werk is vir U onmisbaar.

ABRAHAM (*draai vererg weg, vou sy arms oor sy bors en snork*): Twak!

VINKEL: . . . Ja, ek verstout my, Meneer Wesseling, om te sê dat vir een wat so onmisbaar vir ons is, is *Die Moderne Mediese Raadgewer* ook onmisbaar.

ABRAHAM (*lag bitter*): Jou Dale Carnegie is nie geskoold genoeg nie, my vriend. Jy het bietjie laat opgestaan. (*Meteens woes en beslis*). My liewe man, luister nou wat ek vir jou sê: jy mors jou asem, verstaan jy? Ek is nié van plan om daardie ding te neem nie . . . al staan ek en jy nou hierdie ganske eeu hier en redekawel. *Ek wil dit nie hê nie* (*en slaan op die tafel met die vuis dat die blompot tril*). Of verstaan jy nie eenvoudige Afrikaans nie?

VINKEL: . . . Wat ek U natuurlik ook nog moet sê, meneer, is dat die oplaag uiters beperk is. Vanweë die geweldige aanvraag . . .

ABRAHAM: Aanvraag se voet! Ek sê jou ek wil dit nie hê nie. En as my vrou die ding bestel het, dan sal ek en sy dit nog onder onsies uitmaak . . . en dit het niks met jou uit te waai nie. Maar intussen . . . aanvraag! Ba, ek glo jou nie. Wat kom lol julle dan met 'n arme weerlose vroumens as julle so 'n aanvraag vir die ding het?

VINKEL (*blaai weer in die boek*): . . . Nou meneer, in hierdie boek . . . in hierdie publikasie deur ons firma, word elke móóntlike onderwerp uitvoerig behandel. Amper duisend bladsye. Bou en aksie van die menslike liggaam. Oorsake en Behandeling van Siekte. Die Hospitaal Tuis. Hidroterapie. En so voorts, én so voorts. (*Kyk op*). Net wat U verlang, meneer. Elke moontlike kwaal: *torticollis*, *clonorchiasis*, *filariasis* . . . net wat die hart begeer.

ABRAHAM (*wat hom doof gehou het, kyk op*): Begeer? Lyk my jy's in die bol gepik. Lyk ek vir jou soos iemand wat een of ander *asis* of iets begeer?

VINKEL (*met skielike nuwe erns*): Meneer Wesseling, het U al óóit één oomblik nagedink wat U moontlik alles kan oorkom? Het U al óóit daaroor nagedink dat die lug, die meubels, U klere . . . ja, alles eenvoudig krioel van triljoene en triljoene van kieme en dat dit net één kleine, kleine kiem . . .

ABRAHAM: Moenie kleidroogmaak nie, man!

VINKEL: En die ponde, die honderde ponde wat tydige vasstelling U moontlik nog kan bespaar. Neem nou maar byvoorbeeld *pityria rosea* . . . (*hy blaai*) . . . hier op pagina vier-honderd-en-dertig.

ABRAHAM (*dreigend nader; met vaste voornemens*): Kyk hierso, Meneer Kinkel . . .

VINKEL: Vinkel . . .

ABRAHAM (*skud sy vuis onder sy neus*): Basta nou verder, verstaan! G'n aks nie, hoor jy? My vrou het daardie ellendige ding by U bestel. Sy het g'n reg gehad om dit te doen nie. Verstaan nou ten enemale: ek wil dit nie hê nie. En indien dit nog nie deur die hout gedring het nie, herhaal ek dit: *ek wil dit nie hê nie*! Ek kom liewer om van rooihond of help-my-krap

---

as om daardie dooie dinge op my boekrak te sien. Dis waar, my vrou het nou die vorm geteken . . . (*die te bewuste leuenaar*) . . . maar ons is in gemeenskap van goed getroud en sy het g'n reg daartoe gehad sonder my bystand nie. Is dit nou duidelik, Meneer Kinkel . . . of is dit nie duidelik nie?

VINKEL (*glimlag byna weemoedig*): Vinkel . . . Die naam is Vinkel. (*hy begin stadig sy goed weer inpak*) Natuurlik, meneer Wesseling, ons is 'n ou en tradisieryke firma wat baie sake doen . . . (*hy kyk op*) . . . en nóóit sal ons U daartoe dwing om iets te probeer neem waarvoor U nie kans sien nie. (*haal sy skouers op*) Maar ek herhaal: dis sondejammer, hoor. U weet nie wat U ontbeer nie. (*maak sy sakkie toe en tel sy hoed op*) Maar wag, ek moet maar vort. (*terwyl hy deur se kant toe staan*) Gawe lenteweer wat ons geniet, né Meneer Wesseling? (*hy gaan meteens voor een van die boekrakke staan, kyk na een van die boeke, en haal dit dan uit en glimlag en knik*) Ai, Meneer Wesseling, ek het dit baié geniet . . . (*blaai 'n bietjie*) . . . werklik baie geniet. My vrou sê dis die beste boek wat sy óóit gelees het. Weet U, waarvan ek veral gehou het was die manier waarop U die natuur as't ware in die mens presipiteer . . . Dit skep spanning . . . en atmosfeer . . . En dan natuurlik die dramatiese benadering. U moet tog weer eendag vir ons soiets laat kry. U moet.

ABRAHAM (*glimlag*): My vriend, jy dwing my byna om 'n Christen te wees. Maar aikona . . . ek sal nie byt nie, hoor.

VINKEL (*haal nog 'n boek uit*): En dié . . . Wat my hier getref het was die diepte van inlewing. Toe ek die boek eindelik toemaak het ek gevoel asof die karakters almal ou vriende is. En ek was daelank warrimpels hartseer, omgekrap. U weet hoe 'n mens kan voel. Die ding het my ontstel . . . maar tog bevredig. U weet, dis daardie eienaardige soort *ewewig* wat 'n mens by die tragiese vind.

ABRAHAM (*kyk verras op*): Waar het jy geleer praat . . . as ek mag vra?

VINKEL (*lag stil*): Waarom meneer? Moet tog nie dink ons is almal barbare nie, hoor. Ek het ook so 'n bietjie studeer . . . saans by die huis eintlik. Maar . . . nou ja, so is die lewe nou eenmaal: 'n mens moet 'n dak oor jou kop hê en kos in jou maag en die kindertjies moet skooltoe gaan en kleertjies hê. 'n Mens moet maar vat wat jy kan kry. U skrywe boeke . . . Ek is nie so bevoorreg nie, en moet maar tevrede wees om hulle te verkoop. (*sit die boek terug en tel sy sak weer op*) Nou ja, meneer wag, ek moet weg wees, ek het baie draaie wat ek vandag nog moet loop. 'n Mens se daaglikse brood val nie uit die lug uit nie. (*kom nader en gee hand*) Nouja, Meneer, totsiens. Dit was vir my werklik aangenaam om met U kennis te maak . . . en gaan voort met die goeie werk wat U doen.

ABRAHAM (*vermurwe*): Wat het jy gesê . . . wat kos die ding?

VINKEL (*sonder om 'n haar te trek*): Net vier pond tien, meneer. En dis werklik goeie waarde, meneer.

ABRAHAM (*gooi maar tou op*): Nouja, in goedheidsnaam tog. As die vrou dan belowe het . . . (*haal sy tjekboek uit en begin haastig 'n tjek uitskrywe*) . . . dan kan 'n mens ook nie vir jou eintlik kwalik neem nie. Maar ek reken nog dis twak . . . ! Maar dit is nou eenmaal so en . . . (*skryf en teken met 'n besliste lig in sy oë*).

VINKEL (*baie vriendelik*): U sal nié jammer wees nie, Meneer. Werklik.

ABRAHAM (*gee hom die tjek*): Maar wat ek en vroutjie nog gaan gesels hiernamaals is 'n ander saak! Dé . . . hier is jou geld. Waar is die affêre?

VINKEL (*haal dit met ontsag weer uit en plaas dit op die tafel neer*): *Moderne Mediese Raadgewer*, meneer. Die beste waarde wat geld kan koop. (*blaas die tjek droog*) Ek dank jou baie hartlik, meneer. Baie, baie hartlik. U sal geseënd wees.

ABRAHAM: Of daar geld in die bank is sal die Liewe Vader alleen weet.

VINKEL (*glimlag*): Ek is bereid om te waag, meneer. (*gee weer hand*) Nogmaals . . . en hartelik dank. En groete aan U sjarmante vrou . . . (*hy buig*) Totsiens, Meneer. Totsiens.

ABRAHAM (*verlore*): Totsiens . . . (*Vinkel af*) En maak die tuinhekkie toe as jy uitgaan . . . anders kom die honde weer in. (*sak neer in 'n stoel*) Vervlaks . . . (*hy tel die Raadgewer op en kyk met 'n vies uitdrukking daarna*) Vier pond tien . . . ! (*hy sug en lê met sy kop op sy arms en stoot die tikmasjien moedeloos van hom af weg*) O Vader . . . Vader . . .
*Iemand kom al neuriënd nader.*

ANS (*fiets en vrolik en uitgevat, maak die deur oop en wals die kamer binne*): Hallo Brammie! Raai bietjie wat. (*sy gee hom 'n haastige piksoen*) Ek het vrééslik lus vir dans. (*sy tol weer 'n maal of twee om*) Net só . . . sien. (*weer vertroulik nader*) Nee regtig, skattie, wanneer gaan ons weer eendag dans . . . hm? . . . O, ek het so 'n geluk getref. Ek gaan mos toe mooitjies weer vanmiddag by die Uitsaaistasie inloer. En daar vind ek dat hulle weer een van my storietjies gebruik het; en hier het ek nou 'n tjekkie daarvoor . . . (*sy waai dit asof dit 'n honderdpond-noot is*) Reken bietjie: n hele sewe skellings . . . (*sy giggel*) . . . net so, sommer uit wans uit, soos Oom Herman sê. Ek skiet jou vir die fliek daarmee. Toe, sê nou eers dankie.

ABRAHAM (*wat hom deurgaans met moeite beheer het, haal diep asem en trek sy vingers saam*) Hemel, meisiemens . . .

ANS (*staar hom oopmonds aan*): Wat makeer, skattie? Is jy siek?

ABRAHAM: Siek! (*hy staan so haastig op dat hy byna die tikmasjien van die tafel afstamp*) Siek!

ANS: Brammie, pasop!

ABRAHAM: Siek! Jy sal my nog mal maak! Dis wat jy sal doen.

ANS (*langsaam, verbaas en gekwes*): Skattie . . . Wat makeer?

ABRAHAM (*gluur haar aan*) Wat makeer? (*driftig stap hy na die ander kant van die kamer en raap die rekenings op*) Dis wat makeer. Weet jy miskien iets van hierdie welriekende ruiker? (*hy kom weer nader en smyt dit voor haar op die tafel neer*) Hm?

ANS (*doodonskuldig*): Wat is dit? (*sy tel die rekeninge op en kyk 'n paar oomblikke vlugtig daarna; daar is geen teken van berou by haar nie*) O, dié goed. Ag . . .

ABRAHAM: Dié goed! (*nader*) Weet jy straks van énige goeie rede waarom ek nie sommer daar en dan brieskend die blikskottel in moet wees nie?

ANS (*onskuldig*): Hoekom?

ABRAHAM (*moet steun soek by die tafel*): Hoekom? Hoekom!

ANS (*frons*): Maar is jy dan kwaad?

ABRAHAM (*sak weer neer in die stoel en lag-huil*) Kwaad? My liewe mens, ek kan spykers kou! Spykers kou, verstaan jy!

ANS: Wel, dis nie nodig om so te skree nie. Die bure sal jou hoor.

ABRAHAM: Ek hoop de letste buurman hoor my . . . van hier af tot in Putzonderwater, of waar ookal! (*pouse*) Ek wag nog steeds op jou verklaring.

ANS (*gepynig*): Watter verklaring?

ABRAHAM (*krap tussen die rekeninge*): Hierdie goete . . . hierdie . . . rekeninge, as jy dan nie kan begryp nie! Dé . . . kyk hier. Nege pond tien vir vleis. Is dit menslik moontlik? Vleis!

ANS (*bestudeer die papiertjie 'n oomblik en skud haar mooi koppie*): Ek kannie onthou dat ons soveel vleis geëet het nie.

ABRAHAM: Kannie onthou nie?

ANS (*asof 'n lig vir haar opgaan*): O ja . . . dis natuurlik omdat ons so duur vir die skaapvleis nou moet betaal. Fritzie kannie beesvleis eet nie.

ABRAHAM: Fritzie! (*sukkel om woorde te vind om sy verontwaardiging uit te druk*) So help-my-Piet . . . net, net more draai ek daardie vervlakste hond se nek om of gee hom gif in, of doen iets . . . !

ANS (*geskok*): Ag nee, Brammie . . .

ABRAHAM: En dié? (*by druk nog een onder haar neus*) Telefoonrekening.

ANS: Ek sien, ja.

ABRAHAM: Nou wie de deksel bel jy op wat so duur kos? Al hierdie hooflynoproepe . . . Kyk net so.

ANS (*bestudeer die rekening en haal haar skouers op*): Wel Anneke het verjaar. En Mamma het vergeet om my nuwe rok te stuur vir die party by Chrissie hulle. En . . .

ABRAHAM (*sarkasties*): En Pappa wou ook sommer 'n mondjievol gesels . . . Nege minute teen twee sjielings vir drie!

ANS: Ag Brammie, jy gebruik ook die telefoon.

ABRAHAM: Eén maal elke skrikkeljaar.

ANS: Is nie.

ABRAHAM: Moenie vir my sê ,is nie'!

ANS: Maar dit is nie.

ABRAHAM (*slaan weer met die vuis op die tafel*): Dit is! Magtig, dis erg genoeg dat dit alles moet geskiede. Maar dat jy dit nog probeer goedpraat is onvergeeflik. En hier . . . (*by soek en vertoon nog een*) . . . die apteek. Wat de joos koop jy daar wat so duur kos? Watse goete is dit dié . . . Pompadour . . . ?

ANS: Dis gesigpoeier.

ABRAHAM: Poeier! . . . Een pond vyf sjielings per doos?

ANS: Ek smeer nie goedkoop goed aan my gesig nie.

ABRAHAM: Maar, hemel, is dit dan nou nodig . . . ?

ANS: Wel, jy's altyd baie gesteld daarop dat ek móói moet lyk.

ABRAHAM (*snork*): Mooi lyk? En hoe mooi reken jy sal ek lyk as ek een van die dae in die insolvensiehof beland, hm?

ANS (*glimlag onseker*): Ag, Bramie . . .

ABRAHAM (*sien sy kans*): Hoe mooi sal jy dan lyk? (*nader*) My dierbare, liewe mensie. Kom laat ek jou ten enemale ontnugter. As jy so voortgaan sal ek binne twee maande daartoe verplig wees om alles te verkoop . . . romp en stomp. En dan is dit klaar met jou mooi huis en jou tuin en jou . . . wat ookal! Dan gaan ons maar êrens teen tien pond per maand elk loseer . . . kind en al. Sal jy dit graag wil doen, hm? Vaderland, wat darem te erg is, is te erg . . .

*Stilte. Ans loer onderdeur na hom en sien meteens teneergedruk daaruit.*

ABRAHAM (*lê sy hand meteens met 'n dramatiese gebaar op die Raadgewer*): En dié? (*pouse*) Is dit jóu werk ook? Hierdie ding?

ANS (*kyk verras op*): O . . . het dit toe gekom? (*meteens weer gesellig*) Haai Bramie, dis werklik 'n vrééslike oulike boek . . . Regtig . . . Het jy al so 'n bietjie daardeur geblaai?

ABRAHAM (*kreun*): Oulik? (*sak weer neer*) Oulik? Geblaai . . . ?

ANS (*begin belangstellend blaai*): As jy byvoorbeeld . . . sê nou maar . . .

ABRAHAM (*vererg*): Moenie my vertel waaraan ek alles kan ly nie! Ek het dit reeds een maal vandag al gehoor. Besef jy miskien dat dit so hittete was of ek het daardie breëbek-mannetjie met die goue bril hier aan sy stertvere gevat en by die trap afgesmyt? En sê nou hy het iets oorgekom en ek was voor die hof? Wat sou jy dan gesê het, hm? En wie se skuld sou dit dan gewees het? Hm? (*pouse*) Vier pond tien sjielings! Ek moes die geld by die meid gaan leen . . . om van hom ontslae te raak.

ANS (*lag musikaal*): Is nie, Bramie. Ek het hom by die hekkie gekry. Hy't gesê jy't hom 'n tjek gegee. Jy het.

ABRAHAM (*vinnig*): Nou, dit maak nie saak nie. (*kyk stip na haar*) En nou dat jy van tjekke praat, doen dit my aan iets anders nog dink. Maar ons kom nou-nou daarby. Intussen wil ek nog weet wat de bloue deksel jou besiel het om die ding te bestel?

Ans (*lieflik*): Maar Bramie, ons mag die boek nodig kry. Ek is seker ons sal dit een of ander tyd nodig kry. Werklik.

Abraham (*kan geen woorde vind nie, maak net 'n sinledige gebaar*).

Ans: 'n Mens weet nóóit wat jou alles kan oorkom nie. Daar is triljoene en triljoene kieme in die lug, selfs op die meubels en . . . op alles, Bramie. Werklik.

Abraham (*kreun*).

Ans: Daar is byvoorbeeld Mevrou Strauss se man. Weet jy, hy't nou vergange die grasperk in die warm son gemaai en toe 'n allervrééslikste soort jolliejeuk opgedoen. As jy nou byvoorbeeld só iets moet oorkom . . . Ek lag my 'n papie.

Abraham (*bars weer los*): En wie het jy gereken gaan vir die ding betaal?

Ans (*volkome versekerd*): Ek sal natuurlik daarvoor betaal . . . met my uitsaaigeld.

Abraham (*sarkasties*): Sewe sjielings elke twee maande. Wonderlik, pragtig! Ba . . . !

Ans (*lag en blaai belangstellend*): Is nie, Bramie. Ek het verlede week nog tien-en-ses ook gekry. En aanstaande week kry ek weer.

Abraham (*wys haar die aangetekende brief*): En hier is nog die ergste, vroumens. Besef jy miskien dat jy drie-en-veertig pond sewentien sjielings elf en 'n half pennies in die bank oortrokke is? Dé, lees hier wat die lydsame, goeie bankbestuurder aan jou skryf.

Ans (*lees en frons*): Drie-en-veertig . . . ?

Abraham: Ja, drie en veertig, nooientjie! Drie-en-veertig.

Ans (*nou werklik verbaas*): Maar dit kan nóóit wees nie, Bramie.

Abraham: Kan nooit wees nie? Waarom kan dit nie wees nie? Daar staan dit, swart op wit. Die bank begaan nie foute nie.

Ans: Is . . . Hulle doen dit dikwels. Hulle het een maal twee sjielings . . .

Abraham: Het jy dalk met die bankbestuurder *gereël* om jou rekening verder te oortrek?

Ans: Is dit dan nodig?

Abraham: Nodig! Ek sou reken dis nodig. Besef jy dat jy aangekla kan word van bedrog . . . tjeks uitskryf as jy eintlik g'n meer krediet in die bank het nie? Besef jy dit?

Ans (*lag*): Ag, is nie, Bramie.

Abraham: Dit is! (*pouse*) Vul jy nooit die ellendige teenblaaie in nie?

Ans (*versigtig*): Ek méén so, ja.

Abraham: Waar is jou tjekboek? Gee, laa'k sien. Gee dit.

Ans (*maak haar handsakkie oop en oorhandig die tjekboek 'n bietjie huiwerig*).

Abraham (*kyk*): Net wat ek gemeen het! (*hy smyt dit terug op die tafel*) Elke teenblad 'n skreeuende verlatenheid. Hemel, meisiemens hoekom dóén jy dit nie? Is jy dan . . . is jy dan . . . ? (*hy kan geen woorde vind nie en tel maar net sy hande weer op en sit vooroor en kreun*) Wat moet ek met jou aanvang? Wat moet ek doen?

Ans (*afgetrokke, want sy lees weer in die Raadgewer*): Bramie . . . moenie vergeet dat Jan en Elsie nou-nou hier sal wees nie. hoor. Jy moet jou darem nog gaan regmaak. Jou baard is vrééslik lank. En jy sit nog in jou tuinklere.

Abraham (*kreun*): Wat kom soek hulle hier?

Ans: Maar Bramie . . .

Abraham (*met nuwe erns*): Moet dít ook nog vandag kom? (*staan op*).

Ans: Maar Bramie, ons het hulle tog belowe . . . omdat ons nie hulle trouery kon bywoon nie. Ek het Elsie in die stad raakgeloop en . . .

ABRAHAM (*bitter*): Trouery? My liewe mens, laat ons geen doekies omdraai nie. Ek het nie gegaan nie omdat ek uit beginsel daarteen opsien om deel te hê aan die vaandelgewaai en trompetgeskal by hulle bakvoet ,country club' . . . !

ANS: Maar juis, Bramie. Dis díe wat ek hul . . . En dis darem nou al lank. En . . .

ABRAHAM (*drentel weg, hande in die broeksak*): Jan van Niekerk . . . *kripvreter*. Die moeilikheid met hulle is dat hy teveel geld het, en sy te min verstand.

ANS: Ag, Bramie, sy's mooi. Almal sê sy's mooi. Jy dink ook maar so. Dis sommer omdat . . .

ABRAHAM: Móói? Hpf . . . Dis die soort mooiheid wat 'n mens kan afvryf, sover ek kan oordeel. Ek vind haar gladnie mooi nie. Sy's doodgewoon . . . en 'n klip daarby.

ANS: Is nie, Bramie.

ABRAHAM (*met gevaarlike erns*): Wat de duiwel nooi jy hulle? Jy weet ek verveel my dood. Ek kannie met hulle gesels nie. Ek kannie.

ANS: Ons was tog saam vriende . . . op Universiteit.

ABRAHAM: Toe was ek nog 'n sot.

ANS (*blaai weer in die Raadgewer*): Toe . . . ? (*sy glimlag*) Bram?

ABRAHAM (*word werklik kwaad*): Smyt daardie pokkiesagtige naarheid weg! (*hy gryp die boek by haar en klap dit toe en gooi dit eenkant*) As ek met jou praat dan is dit niks minder as gewone hoflikheid om te luister nie. Verstaan jy? Ans . . . !

ANS: (*verskrik vir die nuwe toon in sy stem*): Bram . . .

ABRAHAM (*met dieselfde erns*): Ek is sat, verstaan jy? Sat tot berstens toe. Jy dink blykbaar dis alles baie snaaks. Nou laat ek net vir jou sê, Ans, dit is nié meer snaaks nie. Ek is baie ernstig. Jy doen verbrands dinge . . . onverantwoordelike dinge wat mens in 'n hopelose moeilikheid beland . . . en dan lag jy daaroor!

ANS (*na aan trane*): Maar ek het nie . . . Bram, ek . . .

ABRAHAM: Stil! (*pouse*) Ek gaan dit nie langer duld nie. Magtig, 'n mens bereik ook naderhand 'n stadium waar jy eenvoudig nie meer kán sluk nie. Jy's nie meer 'n kind nie. Jy's 'n groot mens en jy moet jou daarna gedra. Jy's warrimpels nes Jan en Elsie hulle . . . grootgemaak in Abraham se skoot en gemeen dit reën maar elke dag manna uit die hemel. Jy moet nou begin besef dat jy as my vrou verantwoordelikhede het. En jy doen dit nie! Jy's eenvoudig kinderagtig, dis wat jy is. Ek waarsku jou nou, Ans . . . as hierdie dinge wéér gebeur dan gaan jy 'n mooi ding sien, hoor! Dis sommer vrotgeit. Verbrands, dit is.

ANS (*die trane loop oor haar wange*) Dis genoeg, Bram . . .

ABRAHAM: Ek praat hard, en ek weet ek sê dinge . . . Maar ek kannie anders nie. Jy verdien dit. Jy verdien eintlik meer. (*merk meteens dat sy huil en versag*) Ans . . . (*nader*) Ansie . . . (*sit sy hand op haar skouer*) Ansie . . . my pop . . . (*hy vat haar hand en sit hurkend voor haar, maar sy trek haar hand weg*) Ans . . .

ANS (*staan op en gaan staan by die venster en begin haar oë afdroë*) Is daar nóg iets wat jy wil sê? Wil jy nog slegmaak?

ABRAHAM (*agter haar aan*): Wat makeer . . . ?

ANS (*koel*): Niks.

ABRAHAM: Hoe kan dit dan niks wees nie? Jy het trane in jou . . . en . . . Ans?

ANS (*haar stem bewe weer*): Reken jy dalk ek is 'n klip?

ABRAHAM: Maar Ans, ek . . .

ANS: Moenie vir my sê jy het dit nie bedoel nie. Jy hét!

ABRAHAM: Maar Ansie . . . ek was kwaad, dit gee ek toe. En as 'n mens kwaad is dan sê jy allerhande dinge wat jy nie werklik bedoel nie. Maar . . . maar jy dryf 'n mens daartoe.

ANS: Jy het vrééslike dinge gesê. Ek het nie dít verdien nie . . . Besef jy miskien dat dit die éérste keer vandat ons getroud is dat jy só jou humeur verloor? En my slegmaak?

ABRAHAM (*lag verleë*): Maar my liewe mens . . . jy het my ook réde gegee om kwaad te word. (*pouse*) Maar toenou . . . alles is mos nou weer verby en ons kan die saak weer lekker saam . . .

ANS (*draai om en kyk hom vas in die oë*): Laat ek vir jou sê Abraham: jy het dinge gesê wat eenvoudig nie in my koue klere bly sit het nie. Verstaan?

ABRAHAM (*verleë*): Ag, ek het maar gespeel!

ANS (*sterk*): Dís nie speel nie, hoor. (*stamp met die voet*) Dit is nie.

ABRAHAM (*vat aan haar arm*): Ans . . .

ANS (*ruk weg*): Nee . . . (*kyk weg*) Jy was bitter gewees, Bram. . . . en kwaad. En dit hoort nie so nie.

ABRAHAM: Wie is nóu kwaad?

ANS: Ek het jou nie sleggemaak nie. Jy vergeet ek is jou vrou. Jou *vrot* vrou . . . (*sy bars meteens weer in trane uit*) So het jy gesê.

ABRAHAM (*heeltemal uit sy steë*): Ag kindjie . . . Here kindjie . . . Moenie die ding so *tragies* beskou nie . . . Ag toe asseblief tog nie, man . . . Ansie . . . (*hy probeer weer troos maar kry niks reg nie*) Ansie, man . . . Ans.

ANS: Hoekom *sê* jy sulke goed?

ABRAHAM: Ag, maar my dierbare . . .

ANS: Ek is nié jou dierbare nie!

ABRAHAM: Nouja, in goedheidsnaam . . .

*Die voordeurklokkie lui.*

ANS (*beheer haarself wonderbaarlik*): Hier's die mense al . . . ! (*sy loer deur 'n skrefie in die gordyn*) Dis hulle, ja. (*sy begin haastig haar gesig regmaak en haar hare kam en kyk dan na hom en fluister*): Wat staan jy nog hier? Toe man, gaan trek jou ordentlik aan en kom dan binne. Sies, jy lyk nes 'n klipkaffer, of iets. En jy moet skeer.

*Die voordeurklokkie lui weer.*

ANS (*pleit*): Toe Bramie, moenie daar staan en niks doen nie. Toé man . . . loop nou.

ABRAHAM: Nouja, vaderland . . . (*brom-brom af—na binne*) 'n Mens kan ook waaragtig nie . . . (*stem raak weg*).

*Die voordeurklokkie lui.*

ANS (*druk nog 'n paar laaste haartjies reg*): Ek kom! (*na die voordeur; sy maak oop*) Hallóó . . . kom binne. Hallo Elsie.

ELSIE: Middag Ans . . . O maar julle het 'n vreeslike skatlike plekkie! (*sy weet klaarblyklik alles van modes en mooimaakgoed af, maar verder nie veel nie*) Dis te skattig. Klein nè, maar so mooi.

JAN (*die vermoënde sakeman, maar daarby taamlik bot*): Middag Ans.

ANS: Middag, Jan. Maar kom tog binne.

JAN: Dankie . . . (*bekyk die kamer 'n oomblik krities*)

ELSIE: Weet jy, ons het sowaar amper vergeet om te kom. Ons het soveel afsprake. Jy weet nie hoe dit gaan nie. Gelukkig dat ék darem onthou het. Jan onthou tog nie sulke goed nie.

JAN (*kyk na haar*): Dis ook nie 'n man se werk nie.

ELSIE: O Ans, maar julle tuin is mooi. Wie maak tuin?

ANS: Albei van ons. Maar ek moet erken dis eintlik Bramie wat die meeste doen. Sit tog, Bram is nou hier.

ELSIE: So . . . reken bietjie. Sien jy Jan, ek het jou gesê jy moet meer in die tuin werk. (*sy lag*) Jan huur net volk . . . aanmekaar. Kos hom ponde in die maand. Is ons te vroeg. Ans?

JAN (*koel*): Jy vergeet ons het omtrent tien maal soveel grond om te bewerk.

ELSIE (*glimlag*): Ag Jan doen niks.

JAN (*met ingeboue ergernis*): Hoe weet jy? Jy kom nooit daar nie

ELSIE (*lag en kyk na 'n vaas met blouvlas en ruik daaraan*) Ooo . . . maar die forget-me-nots is mooi. Dis absoluut wonderlik.

ANS: Dis blouvlas. Bramie en ek het dit verlede week in die veld gepluk toe ons na die blommeskou op Darling is. Dit is skatlik, ja.

ELSIE: Sooo . . . ? O maar dit moes mooi gewees het. Darling?

ANS: Die veld was eenvoudig soos 'n tapyt . . . Untjies en kalossies en kelkiewyne en blouvlas en moederkappies en oupa-pyp-in-die-bek. Bramie was skoon rasend. Ons konnie daar weg nie.

ELSIE: O, maar dit moes mooi gewees het. Sê my Ansie, wáár is Darling?

ANS (*heimelik verbaas dat 'n Bolander so 'n vraag moet stel*): Darling? Maar dis sommer hier anderkant . . . suidwes van Malmesbury . . . eintlik waar die Sandveld en die Swartland bymekaar kom. Hier . . . anderkant Mamre.

ELSIE: O soo . . . O ja, weet jy, nou onthou ek ons was ook een jaar daar. Toe het daar so baie proteas . . . ((*sy spreek dit op Engels uit*) . . . gestaan. Onthou jy Jan?

ANS: By die blommeskou?

ELSIE: Ja.

ANSIE (*versigtig*): Nee, jy dink seker aan die Tulbagh of Ceres-skou. Darling het nie eintlik proteas nie.

ELSIE (*dink*): Ja, dit was seker Ceres . . . O maar dit was mooi. Ons moet weer vanjaar probeer gaan, Jan. (*Glimlag*) Maar Jan is so besig met al sy sake, hy het nie eintlik deesdae tyd daarvoor nie. Jan hulle het mos nou ook 'n *Artists Agency* begin. Hulle wil al die kunstenaars bymekaar kry en dan . . .

JAN (*praat haar dood*): Ans, as jy en Bram dalk belangstel: ons floteer een van die dae 'n nuwe Vismaatskappy en as julle 'n klompie aandele wil hê kan ek julle dit laat kry. Daar sal 'n baie groot aanvraag daarvoor wees. Groot toekoms vir die visnywerheid, soos jy straks weet. Hoe ookal, julle kan tien sjieling-aandele nog kry . . . en ek wil sommer nou jou verseker dat hulle binne 'n paar dae meer as twintig sjielings stuk werd sal wees. Ek weet nie hoeveel ons sal kan afknyp nie. Elke direkteur het natuurlik sy vriende. Maar moontlik kan ek dit nog so bewerk dat julle 'n honderd of tweehonderd kry. Jy moet maar laat weet as julle belangstel. Ek sal dit solank vir julle hou. Dis 'n goeie geleentheid om 'n bietjie geld te maak.

ANS: Dankie, Jan. Ek sal Bramie daarvan vertel. Moontlik kan hy nog self met jou praat. Hy's nou-nou hier. Hy trek net gou aan. Nou, as julle twee my 'n rukkie sal verskoon . . . ek wil net gou vir ons ietsie om te drink gaan haal. Wat verkies jy, Jan? Soet of droog . . . of dalk brandewyn?

JAN: Brandewyn vir my dankie.

ANS: Bruiswater?

JAN: Gewone water, dankie.

ANS: En jy, Elsie?

ELSIE: 'n Bietjie soet wyn, asseblief, Ans.

ANS: Ons het hier goeie muskadel wat Pappie vir ons van die plaas gebring het. Of liewer sjerrie?

ELSIE (*lag*): Dit smaak vir my maar almal eners. Enigiets.

ANS: Nou goed. Bramie kom nou. Intussen verskoon julle my maar 'n rukkie. (*af—na binne*) Ek is nou-nou hier.

JAN (*bars, sodra die deur agter Ans toeslaan*): Wat der duiwel makeer jou?

ELSIE (*skrik*): Wat het ek nóu gesê?

JAN: Wat het jy gesê? Wat flap jy eenvoudig alles uit asof dit 'n nuwe koekresep is of iets?

ELSIE: Maar wat hét ek gesê?

JAN: Jy weet baie goed dat die nuwe agentskap 'n geheim is. Of wil jy almal laat weet daarvan? Aanstaande jaar is die handelsuitsendings hier en ons wil die eerste in die veld wees. Daar steek 'n magdom geld in . . . vir die een wat éérste is. En nou kom jy so gedoriewaar en blaker alles uit. Magtig.

ELSIE: Maar ék het nie geweet dis so 'n vreeslike geheim nie!

JAN: Natuurlik. Jy weet nooit iets nie, maar jy weet ook van alles. Verbrands. (*pouse*) More oormore lê dit die hele Kaap vol.

ELSIE (*geraak*): Ag Jan . . .

JAN: Hou liewer jou mond, man, as jy niks of min van 'n saak af weet. Dis die beste.

ELSIE (*in opstand*). Ek sal nie my mond hou nie! Waarom moet ek alewig . . .?

JAN (*fluister*): Bly stil, in goedheidsnaam. Wil jy hier voor die mense aan die baklei raak?

ELSIE (*doen geen poging om haar te beteuel nie*): Nou waarom sê jy dan sulke goed? Ek het nie geweet dis 'n geheim nie!

JAN (*smeek*): Sagter . . . asseblief, mens. Sagter. Wil jy almal laat hoor?

ELSIE: Wel, ek gee nie om as hulle hoor nie. Jy het geen reg om so met my te maak nie. En jy praat my altyd dood. Jy kam my altyd . . .

JAN: Dis omdat jy sulke sotte goed soms sê.

ELSIE (*staan meteens op en maak haar goed bymekaar*): Ek sal jou wys.

JAN: Waarheen loop jy nou?

ELSIE: Dit raak jou nie. Ek gaan huis-toe.

JAN (*agterna*): Moenie laf wees nie. Kom terug. (*gryp haar aan die arm*) Kom terug. Jy kannie nóu loop nie.

ELSIE: Ek sal nie hier bly nie. Los my.

*Die deur gaan meteens oop en Abraham verskyn. Jan en Elsie verander onmiddellik.*

JAN: Middag, Abraham. Ons wou net na jou tuin loop kyk.

ABRAHAM (*meer presentabel*): Dag Jan, dag Elsie . . . Wil julle gaan?

ELSIE (*kom terug*): Later dankie, Bram. Ans het drankies gaan haal. (*en gaan sit weer*)

ABRAHAM: O, nouja . . . Sit tog maar asseblief, Jan.

JAN (*bied hom 'n sigaretkoker aan*): Sigaret?

ABRAHAM: Nee dankie, ek is een van die sleg soort . . . rook nie.

JAN: Jy sal seker nie omgee as ek maar 'n bietjie stook nie?

ABRAHAM: Gladnie. Gaan maar voort.

JAN (*steek op*): Hoe gaan dit?

ABRAHAM (*maak 'n gebaar*): Nee . . . hoe sal ek sê: so tussen die boom en die bas, meer los as vas. Of soos klippe deur 'n tregter . . . hoe langer hoe slegter.

*Jan glimlag en Elsie giggel.*

ELSIE (*aan Jan*): Ek wil ook hê.

JAN (*bied haar die sigaretkoker*).

ELSIE: Vuurhoutjie asseblief. (*hy bied haar die pakkie*) Kan jy dit nie vir my trek nie?

JAN (*bedek kwalik sy irritasie*): Ekskuus . . . (*by trek en bied haar die vlam*).

ELSIE (*met fyn venyn*): Dankie, Jan.

JAN (*aan Abraham*): En jy sê dit gaan maar sleg, Abraham? Hoe so?

ABRAHAM (*glimlag wrang*): Armoede. (*met goedige spot*) Ons is nie almal plutokrate nie.

JAN (*glimlag en trek diep*): Ek het vir Ans gesê ek kan julle straks 'n klompie aandele in *Diepsee Visserye Bpk.* laat kry . . . teen pari. Julle kan 'n lekker klompie geld maak. Ek het self 'n paar duisend.

ELSIE: Het jy myne al gekry, Jan?

JAN (*hoor haar nie; aan Abraham*): Wil jy hê?

ABRAHAM: Wel . . . ja. Ek weet nie waar die geld vandaan gaan kom nie. Maar al help dit dan ook nie, troos dit darem. (*pouse*) Ek sal jou laat weet.

JAN: Goed.

*Ans op met 'n skinkbord met wyn, kelkies ens. Alles is van die keurigste . . . soos trouens alles in die kamer.*

ANS: Jammer dat ek so lank gedraai het.

ABRAHAM (*neem die skinkbord by haar*): Ons vergewe jou.

ANS (*veelbetekenend*): Hoeveel onse in jou pond?

ABRAHAM (*bied Elsie die skinkbord*): Elsie?

ELSIE: Watter een?

ANS: Die klein kelkies is sjerrie, Elsie.

ELSIE (*neem*): Dankie.

ABRAHAM (*bied Jan die skinkbord*): Die brandewyn is seker joue.

JAN: Ja . . . (*by staan half op en neem*) Dankie.

ABRAHAM: Ans? (*by staan nader*)

ANS (*neem 'n kelkie wyn maar neem nouliks notisie van Abraham*): Ek hoor julle laat so 'n mooi nuwe huis bou, Elsie?

ABRAHAM (*neem self 'n kelkie*): Daar gaat hy . . . Prosit.

JAN: Selfde.

*Hul lig almal 'n oomblik die glasies en drink.*

ANS: Waar is dit Elsie? Glo in Constantia êrens, nie waar nie?

ELSIE: Die huis?

ANS: Ja.

ELSIE (*vertoon weer lewe*): Ja, ons het 'n wonderlike erf daar gekry . . . meer as 'n halwe morg. Met 'n wonderlike uitsig op die berg. Julle moet kom kyk. Ons betaal oor die tweeduisend vir die erf alleen.

ABRAHAM (*blaas sy neus en staar deur die venster*).

ELSIE: Ons gaan 'n wonderlike tuin laat uitlê. In die middel 'n ‚sunken garden' . . . jy weet. En dan ‚French windows' wat so uitloop van die voorkamer op die grasperke. O, ek dink dit gaan verskriklik mooi wees.

ANS (*ingedagte*): Ja . . .

ELSIE: Ek het allerhande wonderlike idees, maar Jan dink nooit soos ek dink nie. (*sy lag*) Né, my man? (*aan Ans*) Maar ek weet nie of jou man ook so is nie, maar as Jan eers die dag besluit het . . . reg of verkeerd . . . dan gaan dit . . .

JAN (*op die strategiese oomblik*): Dis 'n mooi kamer van julle dié, Ans. (*pouse*) As julle dit dalk eendag kan uitbou sóóntoe . . . dit so 'n rapsie groter maak . . . Dáár, van die hoek af.

ELSIE (*gesteurd maar vasbeslote om klaar te maak*): Soos ek gesê het Ans . . .

JAN: Wie was jul argitek?

ANS: Van Dalen.

**Jan**: Ja, goeie kêrel. Hy was ons s'n ook. Duur maar goed, né. Hy't 'n stywe fooi van my weg . . . genoeg om sy rookgoed die res van sy lewe te betaal. En jy weet hy rook niks anders as Ruiter-sigare, teen drie sjielings stuk! (*kyk weer so 'n slag deur die kamer*) Ja, julle moet regtig laat uitbou.

**Ans**: Ek sal maar seker moet wag totdat 'n ryk ou wewenaar met goeie bedoelings en 'n swak hart hom oor my ontferm. (*kyk vinnig na Bram wat doodverveeld eenkant sit en staar in die dieptes van sy kelkie wyn*).

**Abraham** (*droogweg*): Ek is nie van plan om nou al te vertrek nie, dankie. Ek vrees jy sal maar tevrede moet wees met wat jy het. (*aan Jan*) Nog?

**Jan**: Dankie, ja. (*staan op en begin self skink*) Toemaar, ek sal self regkom.

**Ans** (*aan Elsie*): Jy was iets aan't sê Elsie?

**Elsie** (*weer smoorkwaad*): Ag nee wat, Jan praat 'n mens ook alewig dood.

**Jan** (*maak asof hy nie hoor nie*): Ja, so gaan die dae verby, né (*pouse*) 'n Mens kan amper nie glo dat ons al tien jaar weg is van die universiteit nie. So word 'n mens ouer . . . (*by sug*) Daar's net één troos en dis dat jou verantwoordelikhede en die status wat jy in die gemeenskap beklee ook toeneem . . . natuurlik.

**Elsie** (*weer goed*): Ag, ék voel niks ouer as wat ek toe gevoel het nie. 'n Mens lyk ook net so oud as wat jy voel . . . dink ek. Ek wens net Jan wil daardie aaklige moestas van hom afskeer. Ek hou net niks daarvan nie. Hy lyk vir my nes 'n Italianer daarmee. (*sy giggel*) So 'n Dago, weet jy.

**Jan** (*kortaf*): Onsin.

**Ans** (*red weer*): Nee wat, ek moet sê ek vind dit nogal oulik. (*Abraham kyk na haar en glimlag met die hoekie van die mond, maar verdiep hom dan weer in die inhoud van sy glasie*) Sê my Elsie, gaan jy die vervoer nie baie moeilik vind as julle daar bo eers woon nie . . . so ver uit die stad uit?

**Elsie**: O nee . . . ek het Jan gesê hy sal vir my eenvoudig 'n kar moet koop.

**Abraham** (*kan die versoeking nie weerstaan nie, kyk uitdrukkingloos op*): Kapkar of 'n skotskar?

**Elsie** (*giggel*): Nee . . . Ek het vir Jan gesê ek wil 'n dinges hê . . . jy weet een van daardie karretjies met die ronde neuse en die blink goedjies voor op.

**Ans**: O ja . . .

**Elsie**: Hulle is vir my tog té skattig. Ek wil so'n pruimrooi een hê . . . om te pas by my nuwe ‚new look'. O, ek dink dit sal wonderlik lyk.

**Ans**: Ja, dit sal.

**Abraham** (*sonder om 'n spier te trek*): En jy weet natuurlik dat hulle nou alle petrol in verskillende kleurskakerings verkoop . . . rooi, oranje, geel, groen, blou indigo en violet?

**Elsie**: Werklik? (*lag meteens*) Ag nee, Bramie, jy skeer seker die gek met my?

**Abraham**: Is nie. Dis waar.

**Ans**: Ag toe nou, Bram. Watse onsin . . .

**Elsie** (*lag*): O junne, jy Bram! Ek sal nooit één woord meer glo wat jy sê nie!

**Jan** (*staan op, selfbewus en verleë vir sy vrou se ontwil*): Hoe laat is dit?

**Abraham** (*sonder om enige horlosie te raadpleeg*): Byna half-sewe.

**Jan**: Ons sal moet begin roer. Dit was net so . . . om 'n kooltjie vuur te kom haal.

**Elsie**: Ag nee, Jan, wil jy tog nie nou al loop nie. Ek gesels nou eers lekker. Ans, het julle ook aangesluit by die Orkes se *subscribers Society?*

**Ans** (*glimlag*): Nee . . . Bramie sê ons is te arm. Ons luister maar in en leen so af en toe by iemand twee kaartjies.

**Elsie**: O, maar julle kan ons s'n gerus maar kry as ons dit die aand nie gebruik nie. Dis tog 'n goeie ding die orkes, né? 'n Mens moet dit absoluut ondersteun. Die kulturele lewe van die Kaap sal soveel armer wees as die orkes

# LAWSON MOTORS

nie hier was nie. Hulle het nou die ander aand 'n ding van Beethoven gespeel . . . simfonie. O, dit was wonderlik. Ek dink regtig Jorda is absoluut wonderlik. Dink jy ook nie so nie, Bram?

ABRAHAM: Wie?

ELSIE: Enrique Jorda. Jy weet hy's mos dirigent van die Stadorkes.

ABRAHAM (*veins*): So? Reken bietjie, ek het nie geweet nie. Waar kom hy vandaan?

ELSIE: O, uit Europa. Hy was in Engeland. Weet jy, Ans, as jy nou die orkeste in Europa gehoor het, dan sal jy saamstem dat hy absoluut net so goed is as enigeen van hulle.

ABRAHAM (*met dieselfde blanke onskuld*): As die orkeste?

ELSIE: Die dirigente, ja. O man, hy's goed. Julle moet tog nóóit die konserte mis nie. 'n Mens weet werklik nie hoeveel armer jy is as jy nie gaan nie. (*pouse*) Julle gaan seker soms na die Klein Teater, né? Ons was nou die aand daar. Dit was Ibsen se Wild Duck. Siestog, ek het so jammer vir die eend gevoel. Hulle het dié mos in so 'n ou donker kamertjie opgesluit. (*sy giggel*) Ek het so lus gevoel en staan op en gaan die ou eendjie uitlaat sodat hy weer lug kan kry. Dis vrééslik treurig teen die einde natuurlik. Sy skiet haarself.

ABRAHAM: Wie? Die eend?

ANS (*sluk swaar aan haar glimlag*).

ELSIE: Ag Bram . . . jy terg my! (*sy glimlag*) Nee . . . die meisie. Ek weet nie meer wat haar naam was nie. Maar sy was absoluut wonderlik mooi. En sy het goed gespeel. Ek wil ook nou weer begin toneelspeel. Verlede week kom Marie Coetzee by my. En sy sê sy onthou nog hoe goed ek . . .

JAN (*kan hom nie langer bedwing nie*): Waaraan werk jy, Abraham? (*hy wys na die tikmasjien*) Iets nuuts?

ABRAHAM: Probeer 'n storie op bestelling uitkraam. Maar die barenswee is ietwat uitgerek. (*pouse*) Weet ook nie eintlik wat ek moet skryf nie.

ANS (*staan op en sit die tikmasjien weg*): Junne, die ding staan nog altyd hier. Verskoon tog maar. Ek het dit nie gesien nie. Bramie werk ook deesdae van kamer tot kamer. Ai, ek sal bly wees as . . .

ELSIE (*wat opgestaan en haar goed bymekaar gemaak het, aan Ans*): Totsiens Ansie. Dit was lekker.

JAN (*kyk verras op*): En nou?

ELSIE (*aan Jan*): As jy so onbeskof wil wees, dan bly ek nie langer nie! Jy doen dit altyd. Praat my altyd dood . . . asof jy skaam is dat ek iets sal sê . . . ! (*sy begin meteens snik*) Asof ek . . .

*Almal staan selfbewus en swygend.*

JAN (*stil maar beslis*): Elsie, gedra jou. Jy's nie in jou eie huis nie. . . . Elsie!

ELSIE (*tussen haar snikke*): Jy doen dit altyd, altyd! (*kyk op*) ek het jou gesê dis absoluut die laaste keer . . .

JAN (*pleit vurig*): Asseblief!

ELSIE: Nóu sê jy asseblief.

JAN (*aan die verslae Ans en Abraham*): Verskoon my, tog . . . (*hy vat haar taamlik hardhandig onder die arm en voer haar mee na die voordeur*): Kom . . .

ELSIE (*snik*): Jan . . . Jan . . . ! (*hulle verdwyn*)

*Ans en Abraham staar hulle sprakeloos agterna.*

ABRAHAM (*oorweldig*): Grote Griet! Dis nou vir jou 'n grap-en-'n-half!

ANS (*sak op 'n stoel neer en bly bewegingloos sit*): Ja . . .

ABRAHAM (*loer by die venster uit*): Sit nou in die motor . . . en baklei dat die hare waai . . . (*pouse*; *dan skrik hy*) Vaderland!

ANS (*ingetoë, staar nog strak voor haar uit*): Wat makeer?

ABRAHAM: Jan het haar . . .

*Dofweg in die agtergrond word 'n verwoede stem gehoor. 'n Mens kan ook die gesnik van 'n vrou onderskei.*

ANS (*sidder*): Abraham, kom weg van die venster af. (*pouse*) Kom weg, Abraham.

ABRAHAM (*kom langsaam terug*): Ek het nie vreeslik baie simpatie met haar nie . . . maar hy's 'n buffel . . . Gits, jy moes nou gesien . . . Hy't haar . . .

ANS (*staan op, is duidelik baie ontsteld*): Abraham, jy moes haar ook nie so getreiter het nie.

ABRAHAM: Vaderland, ék het maar gespeel.

ANS: Ja, maar dit het Jan net ergerlik teenoor haar gemaak.

ABRAHAM: Jammer, maar ek het nie gemeen . . . Sy sê ook sulke sotte goed.

ANS: Ek weet . . . (*pouse*) Maar toe vestig jy die aandag daarop . . . En Jan het dit gemerk en het skaamgekry . . . vir haar.

ABRAHAM (*lag*): Twak.

ANS: Dit is so, Bram.

ABRAHAM: Nouja, jy kon tog seker nie verwag dat ek hierdie heel tyd met my mond vol tande moes sit nie. Ek vrees, my lief, dat ek nou ten enemale nie dwase na hulle sotheid kan beantwoord nie.

ANS: Nee, maar jy kon . . . Arme mens, sy het tog haar goeie hoedanighede ook.

*Die voordeur gaan meteens oop en Jan verskyn. Hy is bleek en bewe byna sigbaar. 'n Voelbare stilte.*

JAN (*ingetoë*): Ek moet om verskoning vra. Dit spyt my . . .

ABRAHAM: Ag, my liewe man, dis niks.

JAN: Elsie voel nie baie lekker vandag nie. Ons moes eintlik nooit gekom het nie. Sy kry hierdie aanvalle van migraine en dan . . . (*hy haal sy skouers op*) Jammer dat dit alles so . . . (*aan Ans*) Jy moet maar eendag vir haar kom opsoek, Ans. (*volkome opreg*) Ek sal dit waardeer.

ANS (*stil*): Ek sal, Jan.

JAN: Nouja . . . (*hy staan 'n oomblik besluiteloos*) Julle sal ons seker maar verskoon. Totsiens. (*af*)

ABRAHAM: Totsiens . . . (*hy stap agter hom aan na die deur en volg hom buite met die oë*)

*Elsie sit weer ingedagte en bewegingloos. Buite trek 'n motor weg.*

ABRAHAM: Hy't die hekkie oop laat staan . . . Nou-nou kom die honde weer in. Ek gaan dit gou toemaak. (*af*)

*Ansie sit nog roerloos. Dan haal sy meteens diep asem en staan op. Sy kyk na die bord met soutighede en die nog halfvol kelkies en begin dit dan weer langsaam en ingedagte op die skinkbord pak.*

ABRAHAM (*op; hy maak die deur agter hom toe*): Hulle is taamlik haastig hier weg. Sy was nog altyd . . .

ANS (*kriewelrig*): Ag, hou tog op . . . Ek wil nie meer daarvan hoor nie. Asseblief.

ABRAHAM (*staan stil en kyk na haar*): Jammer, Ansie.

ANS: Toemaar . . . (*sy gaan voort met die aan die kant maak*) Dis nie jou skuld nie.

*Abraham drentel deur die kamer en kom by 'n enkele roos in 'n slanke vaas uit—'n oranje rooi Heinrich Gade in ragfyne Leerdam. Hy ruik daaraan en haal dit dan uit.*

ABRAHAM (*met nuwe waarderende toon*): Ans . . .

ANS: Ja?

ABRAHAM: Wee'jy, ek begin nou werklikwaar dink dat jy per slot van rekening nie so 'n slegte kopie gedoen het nie.

ANS (*met die skaduwee van 'n glimlag*): Ja?

ABRAHAM (*vind die Raadgewer en hanteer dit met 'n nuwe eerbied*) Per slot van rekening: 'n mens weet nooit wat jou mag oorkom nie. 'n Onverwagte aanval van migraine . . . of soiets.

ANS (*gaan sit meteens; sy is bewoë en kan niks sê nie*): Ja . . .

ABRAHAM (*gaan sit burkend voor baar en soen liggies baar vingers*): Hoe laat is dit Ans?

ANS (*met vogtige oë, en sonder om na bom te kyk*): Sewe-uur.

ABRAHAM: Sewe-uur . . . (*by staan op*) 'n Uur vir ete. Dan vier uur tot middernag . . . tien tot hanekraai. Reg?

ANS (*kyk nog nie op nie*): Wat wil jy maak?

ABRAHAM: . . . Wat ek twee dae lank al sukkel om te maak: 'n storie vir *Baken*.

ANS: Watter storie?

ABRAHAM: Sommer 'n storie. Dis alles klaar . . . hier in my kop. Ek moet dit net nog uittik. So 'n bietjie ligte vermaak vir die vakansie. Jy verstaan, né?

ANS (*glimlag effens*): Ek verstaan. (*pouse*) Elfuur sal ek vir jou kakao bring.

ABRAHAM (*glimlag*): Dankie Ans.

ANS (*kyk vir die eerste maal op*): Twintig ghienies vir die verhaal?

ABRAHAM (*gemaak-ernstig*): Moontlik . . . moontlik. 'n Mens weet nooit nie. Sê maar vyftien. Vier pond tien vir die *Raadgewer*. Vyf pond tien vir die bank. Ietsie vir die slagter en ietsie vir die mooimaakgoed. Met jou sewentien sjielings vir die fliek . . . Die res vir my.

ANS (*straal, met baar volle vroulikbeid*): En ek?

ABRAHAM (*draai om, gallant*): Vir jou, my lief?

ANS: Ja, vir my?

ABRAHAM: Vir jou, ou Ansie . . . (*by kom sit weer burkend voor baar en bied baar die roos*) . . . 'n *blommetjie* vir jou.

*Sy neem die roos en kyk daarna en raak dit teer met baar lippe aan.*

ANS (*fluister*): 'n Blommetjie van my man.

ABRAHAM: 'n Blommetjie vir Ans.

*Hulle staan op en ombels en die skerm sak stadig.*



# Oorsig van die Poësie vir die Jaar 1948

**Deur S. C. HATTINGH**

'n Hele aantal bundels poësie het in die afgelope jaar die lig gesien: *Skemering* deur Totius, *Inkeer* deur S. J. Pretorius, *Liedere van Salome* deur S. Ign. Mocke, *Sekel en Simbaal* deur G. A. Watermeyer en *Mure van die Hart* deur Olga Kirsch.

Wanneer mens die werk van 'n ware digter lees dan kry jy die gewaarwording asof daar iets lewends uit opstyg en jou eie gees binnedring en verryk. Dit is moontlik omdat die gedagtes van so'n digter uit 'n bepaalde lewenshouding voortvloei wat innig verbonde is met die kern van die menslike bestaan. Sulke gedagtes dui nie op bykomstighede nie maar dit wek gevoelens, strewende, dinamiese kragte wat die waarheid openbaar soos dit deur die digter ondervind, beleef is, en hy dit deur sy skeppende vermoë tot 'n beeld van die ewige en onverganklike omgevorm het. Skoonheid kom dus voort uit die siel; dis nie soseer 'n eienskap van die uiterlike wêreld nie maar in manifestasie van die innerlike van die kunstenaar.

Soos in sy vroeëre werk toon Totius weer in „*Skemering*" dat sy poësie die uiting is van 'n ryk, vasomlynde lewensbeskouing. Daarom maak dit die indruk van egtheid en eenheid wat die onontbeerlike kenmerke is van 'n ware lewensbeeld. „Dit moet ons by Totius steeds onthou; hy is tog digter wat die nadruk op die innerlike lê, by wie gedagte-inhoud 'n groot betekenis het. Die uiterlike wêreld met sy kleurerykdom en vormskoonheid kry alleen betekenis vir hom wanneer dit vanuit die gesigspunt van sy geloof gesien word: die idee dra en vorm die hele wêreld . . . " (C. M. van den Heever). Die verheerliking van bloot sintuiglike genietinge en gevolglik ook oordrewe individualisme, is aan hom vreemd omdat dit nie inpas by sy lewensopvatting nie en, volgens hom, ook nie die oorheersende kenmerke van ware poësie uitmaak nie. Vormskoonheid alleen is nie genoeg nie; dit moet gepaard gaan met 'n volle geesteslewe en getuig van lewensinhoud. Totius bereik die hoogste skoonheid in poëtiese uitdrukking deur soberheid en eenvoud; die buitensporige gesoek na mooi beelde en reëls word vervang deur besonkenheid en skoonheid en verhewenheid van gedagte.

Die eerste afdeling van die bundel, *Die donker poort*, herinner sterk aan verwante gedigte uit *Passieblomme*. Ook hier moet die digter 'n kindjie (sy kleindogtertjie) aan die dood afgee. Maar ons verneem nie meer die roue smartkrete van die geteisterde vader nie. Dis nie meer die mens wat in opstand kom teen God omdat hy Sy wrede liefde nie kan deurgrond nie. Die weergawe van pyn en lyding in al sy onmiddellikheid maak plek vir kalme bepeinsing daarvan. Al is die smart diep en ondraaglik, tog verneem ons onmiskenbaar die klanke van oorgawe en berusting . . .

In die begin is die digter oorstelp en radeloos oor die gebeure. Hy kan die dogtertjie nie alleen laat gaan nie. Maar die donker poort gaan oop en sy verdwyn daaragter!

En in my hart het dit geskreeu, geskryn,
toe sy voor my in duisternis verdwyn.
Die ysterslot het voor my toegeslaan,
met streng bevel dat ek daar weg moet gaan.
Geweldenaar! En wrede grendelslag!
Nou staan ek buite alleen, om my . . . die nag.

Ontroerend is die beeld van die sterwende kind in *Die Smettelose Hande En . . .* Die reinheid van haar hande en die skoonheid van haar oë wat straks die dood ten prooi moet val, vul hom met onuitgesproke weemoed. Dan die herinnering —in tere najaarsdraad wat hy in die stilte tot 'n fyn weefsel saamheg. Maar die lewe se wrede warreling versteur die stilte en vervaag die beeld. In die dag as hy moet werk, verdwyn haar beeld; alleen in die aand verskyn sy weer en voel hy die felle pyn:

> So skyn haar beeld uit stiltes, onbewoë,
> deur my gedagteskemer. Ja alleen
> deur stiltes kom die dode tot ons heen.

Sy herinneringe is vasgeknoop aan die kamer waarin sy gesterf het, aan die portret aan die muur. Vergeefs probeer hy om sy gedagtes in die see van vergetelheid te laat wegsink:—

> Die wrakhout spoel weer uit die dieptes op.
> Ja, daar's 'n see met waters diep en wyd
> en donker-blink, maar daar's geen waters van
> vergetelheid!

Die digter se eie lewe kan nie meer baie lank duur nie. Die tyd kom nader dat hy ook deur die donker poort moet gaan. En dan sal al die geheime opgelos word:

> Nie meer, nie meer baie jare,
> dan sal ek die raaisel weet,
> dan sal 'k inblik in die ware
> wesensgrond van my verdriet
> waar ek jare al in gemeet,
> gepeil het, maar verniet,

Sy berusting en oorgawe blyk verder uit die gediggies *Die Marinier uit ou, ou Tyd* en *Weer in die Ark.*

In die tweede afdeling, *Plaaslewe*, voer Totius ons 'n landelike atmosfeer binne. Sy gedigte word deurstraal met sy groot liefde vir die plaasomgewing. Maar dis nie die uiterlike beskrywings alleen wat in volle skoonheid voor ons ontplooi nie; Totius bereik hier 'n hoogtepunt as simboliese kunstenaar. Hy betrag alles uit die skemering—die aand-stilte wat kom voor die volle rus van die nag neersak. Die skape kom kraal-toe. Die skaduwees word langer:

> Roerloos staan hul om my, en verder
> kom uit die veld die laastes aan.
> Hul wag net dat hul gryse herder
> die sein sal gee om in te gaan.

Nou is die dag verby. Ook vir die digter het die skemeruur aangebreek. Die nag sal vrede bring:

> Netnou sal ek ook rus.
> My kersie sal, geblus,
> in nag verdwyn.
> Alleen die lampies van
> die hemelstraat sal dan
> die plaas beskyn.

Gedurende die dag is daar lewe by die dam waar, na die reën, die voëls speel en baljaar. Maar in die aand word dit stil; alleen 'n vink speel deur die takke en die laaste strale van die son glans op die water.

By die mielieland hoor hy 'n geruis soos van die see—'n stem van diepe oneindigheid uit wat vergaan of wentel met die tyd— Skemering bring vrede: dit styg op uit die sereniteit van die maannag om hom heen, dit spreek uit die sagte aandreën wat deur die blare van die bome val, uit die koms van die dou in die aand as dit stil is . . .

Die afdeling *Varia* bevat 'n aantal gemengde gedigte. Aansluitend by die vorige wat gedagte-inhoud betref, noem ons veral die volgende: *Verlatenheid, As die dag my klaar gekwel het, Woorde van 'n sterwende* en *Gebed.*

Tot by die poort van die ewigheid het die digter aangetree. Dit is stil in sy gemoed:—

'n Stilte was
van my bestaan
die aanbegin
'n Stilte lei
die einde nou
geruisloos in.

Hy is nou soos 'n kind wat skaars kan loop. Sy voete gly en wankel onder hom. Die Here moet vir hom Sy arms oophou:—

En as teen verre skemerberge stuit
my laaste voet—
snel my dan ingemoet!
'k Steek dan na U met noodgeluid
my hande uit.

Daar volg nog twee afdelings, nl. *Op Reis* en *Uit 'n Kantate.* In eersgenoemde gee die digter sy reisindrukke en bepeinsings terwyl hy op besoek was na die Heilige Land en in die kantate is opgeneem 'n aantal vaderlandse gedigte, geskrywe op versoek van die F.A.K. en getoonset deur Arnold van Wyk. Die uitvoering daarvan sou by die hoeksteenlegging op Monumentkoppie in 1938 plaasgevind het. Dit het onmoontlik geblyk omdat die kore nie betyds gereed kon kom nie.

In sy bundel *Inkeer* het S. J. Pretorius werklik digterlike talent geopenbaar. Meer as vantevore tree hy as bewus-skeppende persoonlikheid op die voorgrond. In sy beste gedigte staan hy heeltemal los van die stremmende invloed van die beperkte individualisme en word sy werk gekenmerk deur 'n verruimende objektiwiteit. In teenstelling daarmee staan sy swakste gedigte weer in die kader van die psigo-analitiese wat tot vaagheid en kunsmatigheid aanleiding gee. Maar selfs onder sy mees persoonlike verse is daar 'n aantal wat blywende waarde besit.

Die afdeling *Skrik* open met drie sonnette. Naderende onweer wek die voorgevoel van onheil; die skor geluid van 'n sterwende in die hospitaal wat sy hand teen 'n venster uitstoot ,,soos 'n vreemde plant met dorre twye wat verwronge krul,'' benadruk die vrees wat die siel omknel. *Rus langs die berg* getuig van fyn waarneming; die beklemmende angs groei sterker want,

Uit die wolkhoog krans hoor hy hoe tik
die waterdruppels eeue in die stilte
af, val uit die toring van die tyd
die hoë maatslag van Verganklikheid.

Die kruip-gang beweging van die hande van 'n toring-horlosie word sinnebeeld van die onverbiddelike sekerheid waarmee die dood die mens inhaal. Dan volg een van die mooiste gedigte in die hele bundel, nl. *Gebreklike*:

Verniet
dat jul probeer
soos gode gaan en luid
gesels en lag solank jul stuit
teen my wat met die meganiek
van lang dun knieë soos 'n kriek
omhoog gesteek, laag teen die teer
deur julle strate kruip,
deur julle vreugde sluip.

Verder verdien nog melding die sonnet *Oop myn . . . Kimberley* en die impressionistiese stemmingsvers *Najaarsnag.*

Die tweede afdeling, *Duisternis*, bevat veel wat kunsmatig en ondeurleef aandoen. Afgesien van mooi reëls hier en daar kan *Meganieke*, *Besef* en *Nagpoel* nie as ernstige poësie aanvaar word nie. Dieper inlewing vind ons in *Argument*, *Aan William Blake* en *Selfmoord*. Laasgenoemde bevat uitmuntende gedeeltes:

En heser, feller
in die eensaamheid:
trek net die sneller
en die logge tyd
val soos 'n swart
salmander uit jou hart.

Die meeste kwatryne in hierdie afdeling getuig van suiwer aanvoeling. *Pyn* en *Opgedroogde Dam* is die beste:

Die blomme het hier langs die wal gepryk,
die maan haar hier gespieël, maar kyk
nou lê verstrooi oor swart, gebarste klei
geraamtes en 'n kors van droë slyk.

Die stryd wat tot inkeer lei word opgevolg deur *Deurbraak*, *Eilande van die Waarheid* en *Aan my seun*. In die laaste afdeling is daar drie treffende gedigte, sonnette wat aantoon dat Pretorius tot die hoogste instaat is wanneer hy hom wend tot die sobere en eenvoudige.

*Liedere van Salome en ander gedigte* deur S. Ign. Mocke, bevat in die eerste afdeling 'n aantal minnedigte wat 'n kentering in die digter se gemoedslewe op filosofiese grondslag aandui. Hy neem afskeid van die oue, maar voel tog dat hy hom nie van die verlede kan losskeur nie. In die *Opdrag* sê hy:

Nooit sal ontnugtering my dit ontneem nie:
van hierdie oomblik die herinnering;
die jare kan my nie hiervan vervreem nie,
Van hierdie vreugde, hierdie bly gesing
van vlakvoëls in die sonlig van die more . . .
O, Siel, jy was dié hoop uit angs gebore.

Sy ontmoeting met Salome kondig 'n nuwe periode in sy lewe aan: ,,'n Nuwe en ongedroomde daeraadstilte." Hoop, geluk en vrede vul weer sy wese. Hy vrees nie meer die geskimp van mense wat selfgenoegsaam praat van ,,deugde" nie en ander dinge as ,,kwaad" bestempel. Vervolgens besing die digter die suiwerheid van sy liefde. Die deugsaamheid van mense is bedrog en hulle begrip van God onwaar. Die hartstog wat suiwer en natuurgetrou uit die hart opwel, bring die diepste vrede:

O die lig van die dou, lief wat skitter
op die wei, in 'n sterligte aand,
en die maanblom se kelk, lief, is witter
as die vuur wat op altare brand.

Die vierde lied is 'n sonnet waarin die digter die gedagte uitspreek dat die siel genesing sal vind in die vervulling van hierdie liefde. Maar in die sewende lied ontstaan weer die twyfel. Sal jy vrede vind? Sal daar geen náberou wees nie? Sal die ontnugtering nie dalk te fel wees as ,,jy van die daad se leegheid keer tot die volheid van jou droom en blind jou hande in myne vind?"

Ná die innerlike stryd kom daar kalmte. Die vrede en rus waarna hulle verlang het, is besig om werklikheid te word. In die laaste lied, wat 'n mooi stemmingsgedig is, wys die digter op die verganklikheid van alle dinge en die uiteindelike onderworpenheid aan die dood:

Hart wat moes wag en ween,
alle geluk en lye
wyk soos die najaarsreën.
Alle verlange en strye
vlug soos die herfsnag heen,
vergetelheid roep uit die wye
versluierde nag, met sy reën.

Die tweede afdeling bevat 'n aantal *oorlogsgedigte*. Net soos in die „Liedere" verneem ons hier ook 'n wysgerige onderstroom; dis nie 'n realistiese weergawe van die felheid en wreedheid van oorlogsomstandighede nie, maar 'n poging tot diepsinnige bepeinsing van die kragte wat in oorlogstyd gewek en losgelaat word. Die mens kan die blindheid van sy dade nie verstaan nie; hy gaan op weë waarvan hy nie weet waarheen hulle lei nie. By God alleen kan hy om krag smeek om te bely: „dat alles wat ons broers doen, goed of kwaad, ons aller aanspreeklikheid bly." Dit baat nie om te sê dat ons bestemming deel is van die ewige plan van God nie. Dis ons roeping om sterk en vasberade die magte van die duister wil wat in ons werk, te vervul:

„God is die sagte teerheid van die stil
en slanke steenbok, maar ook die fier
genadelose aanslag van die gier.

Herhaaldelik is daar al in die geskiedenis van die ondergang van die wêreld gepraat, van 'n alvernietigende wraak wat die mensdom gaan tref, maar:

Nog was die einde nie, nog is dit nie.
Wie vrees die swart ontreddering wat sal kom,
wat weet dat daaruit weer die Lig sal blom?

Wysgerig is ook die gedagtegang in die „*Gebede van die sterwende soldaat*." Dit blyk al duidelik uit titels soos *Die Woord*, *Laat daar lewe wees*, *Geboorte* en *Die Skuldiges*.

In die derde afdeling (gedigte voor 1938), vind ons 'n paar belangwekkende gedigte soos die verwerking van W. B. Yeats se gedig „*Geen Tweede Troje*," die eerste afdeling van *Ballade van die Tyd* en *Trekvoëls*. Die eerste strofe van *Ballade van die Tyd* is uitmuntend geslaagd en openbaar werklike aanvoeling en skeppingsdrif. Die tweede strofe, daarenteen, is nie net oorbodig nie maar geforseerd en retories.

Oor die algemeen maak die digwerk van Mocke die indruk dat dit te maklik op papier vorm vat. Die verhouding tussen gevoel en uitdrukking is nie altyd eg en selfstandig nie. Sy onberispelike versifikasievermoë verleen 'n te maklike vloeiïng aan sy verse sonder die nodige helderheid en diepte. Orals verneem ons weerklanke, in gedagtes en woorde, van gedigte wat hy in die verlede opgeneem het. Let maar op uitdrukkings soos: hoë wil, blinde aandrif, sterligte nag, wind-stil bome, blinde wete, uitgepuur, koel punt, helder woorde, ens.

Die bundel bevat uitstekende gedigte, maar in te veel gevalle word die digter se skeppende gevoel deur sy rymvaardigheid en vlotheid vertroebel. Dan skryf hy egaal-deinende verse in 'n volgehoue metriese stroom waarin sy gedagtes in 'n poëtiese waas versluier raak.

Die debuut-bundel van G. A. Watermeyer, „*Sekel en Simbaal*" bevat 'n twintigtal gedigte wat handel oor die plaaslewe (landelike), die liefde (erotiek) en die stadslewe. Die innerlike samehang word in die titel saamgevat: sekel, die instrument wat gedurende oestyd gebruik word, die krag wat noodsaaklik is by voedselvoorsiening, en sinnebeeldig, by die vervulling van die liefde. Aan die anderkant is dit ook 'n vernietigende mag: in die stad ontaard die liefde tot wellus en daar troon ook die nivellerende krag van die kommunisme. Die simbaal is 'n instrument wat by die dans aangewend word; dus simbool van vreugde, 'n gemoedstoestand wat gepaard gaan met oestyd. Maar hier is daar ook weer 'n keersy: die onwelluidendheid van die stadsrumoer. Die titel is dus moontlik na vore geroep deur 'n vers uit 1 Korinte 16: „al sou ek die tale van mense en engele spreek, en die liefde nie hê nie, dan het ek 'n klinkende metaal geword of 'n luidende simbaal."

Watermeyer is 'n seun van die veld wat om bestaansredes in die grootstad moet vertoef. Daarom is dit vanselfsprekend dat sy gedagtes sal teruggaan na die plaaslewe waar hy as jongeling in intieme gemeenskap met die natuur en landelike dinge geleef het. Sy fyn waarnemingsvermoë kom duidelik uit in die gedigte *Reën in die voorwinter*, *Lusernry* en *Oestyd*. Veral laasgenoemde met sy mengeling van volkstaal en volkstradisie gee 'n lewendige beeld van die doenigheid op die koringland:

„Wydslaan, Tatta wydslaan!
Wat loop jy met die muisvoetpad?
Elke man sny hier sy vak—
hoe lyk dit my jou twak is nat?"

Deel van die landelike is ook die „liefde" waar hy in ekstatiese vervoering raak in die gedig „*Hings*." Tog kan mens nie help om hier te wys op die gebruik van stereotiepe woorde en koppelinge wat afbreuk doen aan die suiwerheid van die belewing nie: „Hy staan *steil* tussen helling en verskiet; en *steiler* stort sy sidderende liefdeslied; en skielik steier hy *steil* bo haar rug; sy *steiler* trots . . . ; *vlamblink* oë; *vlamroep* vuur; *vlamblink* haar; pronkdrawwend; klamblink ens. Daar is ook 'n mate van disharmonie tussen inhoud en vorm. Die ritmiese vloeiïng van die vers is nie altyd suiwer binne die vorm waarin dit moet pas nie. Nogtans is dit as geheel 'n konkreet-beeldende vers en saam met die ander landelike gedigte vorm dit 'n prysenswaardige poging tot terugkeer na die Afrikaanse bodem.

Die erotiese is ook die tema in gedigte soos *Dood van die Wildegans, Bitter Hart, Aan 'n Gestorwe Beminde* en *Ballade op die Dronkparty*. Deurgaans getuig die digter van goeie waarneming maar hy is nie orals vry te spreek van onegtheid en onsuiwer woordgebruik nie. Sommige uitdrukkings werk selfs skokkend in op die gevoel soos bv. waar hy sê:

Wie het die ronding van jou vlees
so soepel om die been gedraai?
En watter heuwels en vallei
die wit mis van jou tabberd toegeswaai?

(*Ballade op die Dronkparty*).

Die stadsgedigte is die swakste in die bundel. Hier maak die digter hom skuldig aan geforseerdheid en opvallende grootsprakigheid. Hy gebruik baie woorde wat baie min vertolk:

Op aandeelmarkte van die blinde dors
roep ek in luide waan van lentemoed;
maar reken in die nanagure nors
die bleker bates van bekende bloed.

(*Klerk van God*).

Alhoewel die gedig „*Ballade van die Bloeddorstige Jagter*" pragtige strofes bevat, maak dit as geheel tog die indruk van onvolkomenheid. Daar ontbreek iets in die uitbeelding van die spanning tussen die diere en die jagter. Hy reageer nie voldoende op die diere se betoog waar hulle as klaer en hy as aangeklaagde teenoor mekaar staan nie. Die algemeen-menslike waarheid dat hy wat geweld gebruik deur geweld sal ondergaan, word nie oortuigend gesuggereer nie.

Olga Kirsch se nuwe gedigte, gebundel onder die titel *Mure van die Hart*, toon groot vooruitgang op haar eersteling-bundel *Die Soeklig*. Haar digterskap het ryper, meer voldrae geword. Die romanties-getinte onrus- en weemoedsgevoelens oor die skeiding van die geliefde wat gaan veg het, het nou plek gemaak vir 'n dieper in- en deurlewing van wesenlike lewensprobleme. Gevoeligheid en vae onrus word vervang deur besonkenheid en egte lewensgevoel.

Van die gedigte wat ontstaan het na aanleiding van die onlangse wêreldoorlog is *Afskeid* en *Rouweek* tiperend van die digteres se nuwe oriëntering:

Wat baat dit dat hul sewe dae lank
hier in die donker voorhuis sit te rou
en deur hul trane in die Boek van Job
lees en probeer vergeet en fel onthou?

Dat mense in die aande deur die reën
se fluistervlae kom om saam te bid
—nat skoene wat droef skuifel oor die vloer—
en later lank en sprakeloos bly sit?

Kan hierdie hete trane en gebede
sy hittelose liggaam binnedring,
hom oprig uit sy graf by Castiglione
en aan die tafel van sy ouers bring?

Suiwer volksliefde spreek uit die gedigte saamgevat onder *By die Riviere van Babel* en *Twee Paassange*. Die toon en beelde daarin herinner sterk aan die ou-Testamentiese psalms. In *Heimwee* klink dit:

Gee ons die land, ons het so lank gedwaal
deur vreemde oorde orals, orals en
jaarliks met Paasfees eeuelank herhaal:
in die jaar wat kom sien ons Jerusalem.

Ek sal die land miskien nooit binnegaan
nog die wat op my volg, maar is 'n volk
se hoop nie tydeloos soos die hemelbaan
waarin die enkeling wegsmelt soos 'n wolk?

Dieselfde gedraenheid en forsheid verneem ons in die sonnette *Die Uittog* en *Middernag*. Eersgenoemde is 'n uitmuntende gedig:

Gooi oop die voordeur, wag gespanne, want
nou sal die stille engel binnekom:
hy sal sy lippe natmaak aan die rand
van die wynkelk wat ootmoedig wag op hom.

Die drie liefdesgedigte onder die afdeling *Drie Sonnette* asook *Geloofsbelydenis* uit die afdeling *Die Blokhuis* is nie van dieselfde hoë gehalte nie. Hulle laat 'n indruk van matheid en gekunsteldheid. Maar as geheel geneem is die bundel 'n werklike aanwins vir die Afrikaanse poësie.

Samevattend kan ons sê dat op die gebied van die poësie blywende en waardevolle werk gelewer is. Die mees opvallende leemtes hang saam met die hedendaagse neiging om alle gemoedsaandoeninge dadelik in poësie om te sit. Daar bestaan twyfel of sulke gedigte uit innerlike noodsaak ontstaan het. Dit vertoon 'n gebrek aan aanvoeling van onverganklike waardes, aan ontroering wat gewek word wanneer die siel in hom die weerklank verneem van die misterie van die ewige. Daar is te veel belangstelling in die ongesublimeerde erotiese, in die uitbundige uiting van individuele aandoeninge soos eensaamheid en lewensangs wat ontaard in weke „wêreldsmart." Almal van ons ervaar sekere gemoedsbeweginge en by gevoelige nature bestaan die neiging om sulke aandoeninge te verklank. Maar dis alleen hy wat bokant die omringende invloede uitstyg en sy belewings suiwer en oorspronklik vertolk, wat ware skeppingsvermoë openbaar, en op die naam „digter" kan aanspraak maak.

---

# Oorsig Van Die Afrikaanse Prosa

Augustus 1947 — Julie 1948.

**Deur ROB. ANTONISSEN.**

'n Buitelander kan nie die hoop koester om steeds tot op die allerlaaste moment volledig ingelig te wees oor die mees resente literatuur wat daar in 'n verre land verskyn nie. Daarom sal die Afrikaanse leser my vergewe dat ek my oordeel uitspreek oor net hierdie nege prosawerke wat my sedert die vorige jaar uit Suid-Afrika bereik het.

Oor *Sangiro* se *Rolprentavonture* hoef ek nie lank uit te wei nie, want, as 'n herdruk van 'n deel uit *Simba*, is dit lankal bekend. *Rolprentavonture* is die met eie opnames geïllustreerde verslag van die skrywer se ervarings as leier van 'n Duitse filmekspedisie na die binneland van Oos-Afrika, en van sy baie interessanter kamera-,,safari'' vir eie rekening in dieselfde gebied. 'n Poging tot vereenselwiging met die psigologie van enkele diere wat dae lank in al hulle handelings gevolg word, het Sangiro na *Uit Oerwoud en Vlakte* nie meer gebring nie. In die plek daarvan kry ons later hoofsaaklik die relaas van menslike handelings in die dierewêreld, of miskien beter: ons aanskou die standpunt van mense wat 'n poging doen om tot die standpunt van die diere te nader; die menslike visie en reaksies is hoofsaak. So is dit ook in hierdie laaste werk van Sangiro. Dit is seer deeglike joernalistiek, in 'n boeiende en kruimige styl, wat slegs nou en dan verswak deur 'n te stereotiepe uitdrukkingswyse. En wat dit edel maak, dis die geestigheid wat vry is van eiewaan, en die humor wat die diere bekyk met simpatie maar sonder sentimentaliteit. Een vlekkie in hierdie verband: soms word die werking van die humor verydel deur 'n ietwat skamper moralisasie.

*Boerneef* het my met sy *Sketsboek* verras. Hierdie verhale en sketse bevat van die beste wat hy totnogtoe geskrywe het. Daar is eers tien stukkies waarvan net die laaste twee deur die onderwerp met mekaar verbonde is, en verder 'n elftal episodes uit die lewe van *Oupie*, 'n Kaapse kleurling-koerantjongetjie. Dis eintlik stadskiekies afgeneem deur 'n plattelandse mens met klaar, vinnige kykers; hy het sy herinnerings aan die plaaslewe met innigheid bewaar, maar tewens 'n vriendelike kyk op die bont stadslewe, veral op die skamel kant daarvan, ontwikkel. In die een sowel as in die ander is kritiese skerpsinnigheid èn 'n seker weemoedige gevoeligheid fyn gedoseer: die kritiese sin openbaar hom nooit bitter nie, en die sentiment is gesond, nie week nie. Mens moet in hierdie boekie natuurlik geen peiling van lewensprobleme verwag nie: dit gly daar net liggies oorheen. Maar die realisme is suiwer, meer: die realistiese weergawe van klein feite, van dialoog-flitse en van karaktertrekkies wat vlugtig verskyn en verdwyn, kom partykeer uit die pen van 'n virtuoos. Tipes word raak gekarakteriseer, sonder karikaturale oordrywing. Die sketse verloop beurtelings geselsend, dan effens mymerend, dan weer vlot en rats. Net hier en daar hinder 'n stilistiese onsmaaklikheid (soos die eerste sin op bl. 102).

Uit die groot aantal (nog ongebundelde) kortverhale wat *Eugène N. Marais* tydens die laaste jare van sy lewe in die naweek-uitgawe van *Die Vaderland* gepubliseer het, is 'n bloemlesing van sewe *Keurverhale* saamgestel. Vermits daardie stories my nie almal bekend is nie, kan ek nie oordeel of die uitgewers inderdaad die beste daaruit gekies het nie. Maar die keur van sewe verdien allesins om in wyer kring gesmaak te word, want hulle ewenaar in menige opsig wat ons in Marais se vroeër gebundelde verhaalwerk so baie geniet het. Vier verhale behoort tot die speur-genre of het iets te maak met kriminaliteit,

een is 'n spookverhaal, een die bekendmaking van gefingeerde mémoire-fragmente oor die „ondergang van die tweede wêreld" (in die toekoms), en een die storie van die wonderbaarlik bekroonde diamantdelwersbestaan van 'n ou paar. Behalwe in laasgenoemde stuk, wat uitmunt deur 'n verrassende slot, is die tema en sy uitwerking altyd sensasioneel, huiweringwekkend, geheimsinnig. Hierdie sensasie ontstaan by Marais egter nie uit 'n goedkope effekbejag nie. Marais is 'n mens wat besete is deur 'n angspsigose, dan met 'n soort sadisme in die angs gaan woel, die angs-gevoel gaan prikkel en dit ten slotte tot 'n sensasionele ontlading laat kom in 'n verhaal. So kry ieder verhaal die eienaardig boeiende mag van 'n „document personnel," van Marais se donker levensvisie (sien die, wellig ietwat teatraal klinkende, begin van nommer II). Dis jammer dat die gawe indruk soms versteur word deur melodramatiese segging (soos onderaan bl. 8). Met hierdie publikasie het die uitgewers 'n goeie daad verrig; ek sou dit nog meer kon prys, indien hulle die partymaal growwe spore van te haastige afwerking vir die weekblad uit die styl verwyder het. Waarskynlik sou Marais dit ook self gedoen of laat doen het vir 'n definitiewe uitgawe in boek-vorm.

*Toon van den Heever* se *Gerwe uit die Erfpag van Skoppensboer* is 'n verruklike versameling verhale en sketse. Ek aarsel nie om dit te noem: die mees onvermeng-pure bundel wat ooit in Afrikaans die lig gesien het, en een van die heerlikste pêrels aan die kroon van die Afrikaanse letterkunde. Dis in sy geheel kuns van die suiwerste water, ryk aan vondste, onuitputlik spiritueel, onherleibaar eenvoudig en fyn-sober in woord en sin. Nouliks het ons 'n paragaaf gelees, of ons weet dat om die draai van ieder nuwe sin weer een of ander verrassing verborge sit. „Gevaarlik" is dit natuurlik ook: want ons verwagting bly dan van woord tot woord só hoog gespanne, dat 'n teleurstelling ook telkens moontlik is. Maar Van den Heever het my geen oomblik ontgoël nie. Is dit 'n realistiese skets, of 'n aandagtige tekening van kinderpsigologie, of 'n opdissing van herinnerings, of 'n parabel, of 'n sprokie, of iets anders nog — want daar is 'n groot verskeidenheid van temas en vorme—nêrens tree 'n verswakking in. Aan die basis van hierdie kuns lê 'n diep lewenswysheid, wat hom gewoonlik uit met 'n sweem van sinisme. Op party plekke het ek my nie van die indruk kon ontmaak dat ek besig was om 'n parabel van Multatuli te lees nie: dit was blykbaar die ooreenkoms in sinryke, voortdurend lig-spottende verwoording, wellig ook in die pittige behendigheid waarmee die outeur uit 'n amper anekdotiese geskiedenis 'n verbluffende „les" kan trek, wat my getref het. Maar Van den Heever paar méér goedigheid aan eweveel diepte.

*C. M. van den Heever* is die eerste Afrikaanse outeur wat 'n bundel essays bring soos dit meestal in die Engelssprekende wêreld opgevat word: 'n bont versameling van sketse, verhale, moralistiese praatjies, impressies, gedagtes oor wetenskaplike, historiese, politieke, sosiale en kulturele probleme, e.d.m. Hierdie eersteling in die genre, *Mens en Woord*, kan, globaal geneem, 'n verdienstelike poging genoem word, maar ek glo dat die enige daarin wat werklik waarde sal behou, in enkele onderdele geleë is, nl. in 'n drietal liries-epiese stukke (*Vader se reis*, *Reën in die Nag*, *Ou dokter*) waarin die skrywer hom van sy beste kant vertoon: as kenner van menslike karakters, as atmosfeer-skepper en as stemmingskunstenaar. Die essayis kan 'n meester in sy genre wees, óf deurdat sy woord die draer word van (wat die outeur in verband met Vermeylen noem) „die skeppende gedagte," óf deurdat hy ou gedagtes, ewige, ja die elementêrste waarhede wellig, met sy vonkelende woord opnuut deurskitter. Nóg van die een, nóg van die ander oorspronklikheidswaarde het ek in Van den Heever se essays veel ontdek. Hy het ongetwyfeld baie kennis geassimileer en deur persoonlike denke in wysheid omgesit; maar sy opstelle mis die skerp seggingskrag waardeur waarhede tot hul naakte wesenlikheid onthul word: hulle is sonder meer leerryk vir mense wat nog nie vir hulself gedink het nie. Hulle het 'n waarde as instruktiewe leesstof, nie 'n oorspronklikheidswaarde nie. Maar van watter aard die essay ook al mag wees, in ieder geval moèt geëis word dat dit op uiters presiese wyse die begrippe en gedagtes aandui of omskrywe. Kan op hierdie presiesheid aanspraak maak: gemeenplase soos daar staan op bl. 196-7, ongekontroleerde (en onkontroleerbare!) woorde soos „artistieke afronding" en

'n „meeslepende skrywer," onverantwoorde uitsprake soos „'n Digter word gewoonlik die beste deur sy tydgenote begryp"? Dit mag my, as Vlaming, ten slotte veroorloof wees om nog op hierdie onjuiste details te wys: die gedagte van 'n federale staat „met 'n Franse deel en 'n Vlaamse deel" (bl. 148) is vandag nie meer lewend in Vlaams-België nie, maar word nog slegs op kunsmatige wyse gevoed deur 'n klomp Waalse intellektuele wat hulle deur die lewenskragtiger Vlaandere „bedreig" voel; die letterkundige vernuwing in Vlaandere ca. 1890 het nie begin onder impuls van die Beweging van Tagtig nie (bl. 157) maar veel meer onder invloed van die Franstalig-Belgiese jongeres rond „La Jeune Belgique" (1881 . . . ); dis gevaarlik om Pol de Mont te noem in verband met dié luidrugtige Vlaminge wat „die Franse letterkunde en kultuur met veel gebaar verkleineer het" (bl. 158): De Mont het 'n groot verering gehad vir die Franse en Frans-Belgiese letterkunde van sy tyd, en was in Vlaandere een van die apostels van die „l'art pour l'art"-beginsel.

'n Diep-reikende kennis van die menslike siel het in *C. M. van den Heever* geryp, en hy het dit in sy jongste roman, *Die Held*, ryklik te gelde gemaak. In Peet Aucamp het hy die gekompliseerde karakter geteken van 'n man met groot ambisies èn 'n inferioriteitskompleks: sy ambisie is 'n mengsel van drang na werklik groot, vir die gemeenskap vrug-draende dade en van persoonlike roem- en baatsug; sy minderwaardigheidsgevoel uit hom as fanatisme èn as swakheid selfs teenoor mense wat hy verag. As onderwyser en kultuurleier het hy volle aansien geniet op die dorp; in die groot stad Johannesburg sal hy hom weldra slegs „een onder duisende" voel, een na die ander steunsel van sy selfvertroue sink weg, en wanneer sy vrou op 'n bepaalde moment in die kloue van weeldesug val en haar oorgee aan die stad se plesierlewe, dan word hy al meer deur haar grille gedomineer soos die jammerlikste swakkeling. 'n Laat maar hewige reaksie van sy gekweste eieliefde laat dit tot 'n breuk kom tussen hom en sy vrou. Hulle vind mekaar weer nadat sy verongeluk en in die hospitaal beland het. Die „held" eindig sy loopbaan as 'n eenvoudige mens wat geleer het „om waardes te onderskei," en voor, noudat hy sy ambisieuse strewe versaak het, 'n nuwe lewe aan met sy eerste heldedaad: die stille toewyding aan sy vrou. Hierdie roman is nie 'n onberispelike werk nie—ek sal dit aanstons bewys—maar seker 'n *belangrike* werk. Dit belig, deur die prisma van individuele lewens, die algemene lewensproblematiek en probleme van die nasionale bestaan; dit is groots gekonsipieer; en dit is ryk aan skitterende details, soos die pragtige momente van atmosfeer-suggestie, die skerp bestraling van die essensie van 'n gemoedstoestand, die kort realistiese skets van 'n situasie. My kritiek op die foute sal nou miskien streng lyk, maar ek meen dat dit 'n plig is teenoor 'n outeur in wie se werk nog so baie moontlikhede tot groter en suiwerder ontplooiing aanwesig is. Op party plekke sak die roman-konstruksie skeef weg, ten gevolge van insinkings of leemtes in die fondament, met name deur ontoereikende motivering van die krisis-momente in die lewe van Peet en Bettie. Die psigologie van die drie jare tussen hst. II en III word enkel beknop beskrywe, hoewel dit tog van so ingrypende belang is vir die verder verloop: die verwording van die onselfstandige Bettie tot 'n monster van selfsug bly daardeur onverklaard. Ook van 'n stryd in Peet se siel, sodat sy gewysigde houding, sy waaragtige heldedaad teenoor sy vrou aanvaarbaar sou word, merk ek amper niks; en dis tog die gewigtigste knooppunt in die hele roman. Ek vestig nog die aandag op enkel kleiner feile: die psigologie is partykeer te wydlopig beredeneerd of te uitdruklik verklarend; in 'n oorgroot gedeelte van die boek is die sakelewe wel wat eensydig ploertig voorgestel; op bl. 193-4 lyk dit my daar is 'n chronologiese ongerymdheid. Tog is *Die Held* Van den Heever se beste roman sedert *Laat Vrugte*, en ook verreweg die beste Afrikaanse roman van die laaste jaar.

Die tema van *Willem van der Berg* se roman *Tema en Variasies* is die „gebondenheid" van die menslike bestaan, wat die menslike „vryheid" onverbiddelik kondisioneer; „en die lewe van elke individu is maar net 'n variasie op hierdie tema." Ieder personasie in hierdie boek—behalwe oom Philip, wat daardie waarheid uit eie lewenservaring lankal geleer het — is besig om die sin van die lewe te soek, wat alleen kan ontdek word nadat hulle die gehegtheid aan persoon-

like vryheid versoen het met die idee van onderworpenheid aan 'n Ewige Wet en Orde. Hulle moet dit opnuut ontdek, want hulle is die moderne stadsjeug wat losgeruk is uit die ou Afrikaanse tradisie. Party van hulle is geestelik te swak om die „pelgrimstog na die waarheid" vol te hou, en hulle eindig hul lewe in wanhopige selfvernietiging; die ander is . . . ook te swak, want nadat hulle 'n tyd lank gesoek het, lyk hulle op 'n bepaalde moment geen noemenswaardige probleme meer te hê nie: in ieder geval, hulle het hul denke gestaak, en wie voorheen 'n piekeraar was, bewandel sy lewensweg nou plots, sonder merkbare innerlike ontwikkeling, in 'n lugtige geluksroes. Dààr is die fout in Van der Berg se nuwe roman, en dit maak die werk tot 'n pynlike teleurstelling na sy fraai debuut met *Reisigers*. Wanneer, na hst. I tot III, die leser oor die volledige, ryk versameling van gegewens beskik, word hy in IV en V onvermydelik ontgoël. Dit volstaan nie, dat ons in drie — weliswaar héél mooi — briewe verneem hoe die hoofpersoon in die Lethe van die landelike lewe sy hele problematiek as't ware vergeet; 'n „deus ex machina" knip die lewensdraad van twee ander personasies deur; vir drie pare wag daar 'n ongemotiveerde „happy end." Die roman-drade bly onvolsponne, die outeur het maar net enkel mate van die variasies gespeel. Daar is verder allerlei onwaarskynlikhede en psigologiese onwaarhede in hierdie roman, wat gedeeltelik daaraan toe te skrywe is dat Van der Berg, soos maar min in die Afrikaanse letterkunde, die romantegniek uiters maklik hanteer: dit word „le dèfaut de ses qualités". Ek bedoel cliché-voorstellings soos dié van die moderne stedeling met 'n sigaret tussen sy lippe, en trukkies soos die beskrywing van 'n personasie wat homself in 'n spieël sien, of soos die rustige tipering van al die lede van 'n geselskap deur die oë van een daaruit wat nou sèlf op daardie oomblik juis nie in so'n kalm stemming verkeer nie. Dis wel handig, . . . maar veels te handig. Willem van der Berg is ons 'n beter roman verskuldig; want hier het hy sy taak in die tweede helfte al te lig opgeneem.

*Wynand Pienaar* het 'n harde kop. Hy trotseer die gesag van sy onderwyser al moes dit hom sy loopbaan kos, dié van sy vader al moes sy liggaam daaronder beswyk, die trae, konserwatiewe gemeente al moes hy vereensaam in despotisme, sy sagter neigings al moes hy die liefde van sy vrou verbeur, die natuurkragte al moes hy dit met sy lewe bekoop. Maar in hierdie laaste koppigheid volhard hy nie tot die uiterste nie. Wanneer een van die sluise van die dam, sy lewenswerk, begee en sy drome verbrysel word, gaan die held nie tragies ten onder nie: nadat hy tot die besef gekom het dat sy weerstand vrugteloos is, verbyt hy sy magteloosheid om met nuwe hardheid die lewe aan te pak. Hierdie einde is oortuigend uitgebeeld; alleen die ommekeer in Pienaar se teenstander, Visagie, geskied te onverwags. Dit is dus nie juis om daardie afwykende slot dat *M. J. Harris* se roman minder bevredig dan Theodor Storm se hoofwerk waaraan dit sy „uiteindelike vormgewing" te danke het nie, al is die ondergang van die „Schimmelreiter" seker baie grootser. Daar is 'n ander rede waarom ons Storm se boek 'n meesterwerk noem, en Harris s'n 'n proefstuk, nl.: daar is 'n verskil in „densiteit." *Wynand Pienaar* is 'n „dun" roman: dit is die natuurmagte alleen wat in staat is om hierdie mens eindelik te stuit, maar die natuur sélf bestaan, léwe nie in hierdie boek nie: die „natuur" is geknip en geverf soos 'n filmdécor. Alleen die logiese deurvoering van die tema — die niks ontsiende, byna ambisieuse idealisme — en die mooi getekende karakterontwikkeling van die hoofpersoon wettig goeie verwagtings vir die romanskrywer. Voorasnog bly Harris in die eerste plek 'n begaafde skrywer van kortverhale en sketse.

Die vierde nasionaal-historiese roman van *D. F. Malherbe*, *Spore van Vlieland* speel hom af in die Kaapse bergland kort voor en tydens die eerste Engelse besetting. Nadat sy vrou kranksinnig geword het, het Jan Blankert oor alle seë geswerwe en hom ten slotte met sy dogter Freda, wat meen dat haar moeder dood is, op 'n Kaapse plaas gevestig. Tussen Freda en Floris Rog, voorman op die plaas, groei 'n liefde. Blankert sal hom nie verset teen die huwelik, op voorwaarde dat Floris, wat hy deelagtig maak aan sy geheim, die verpligting op hom neem om geen kinders by Freda te verwek nie: die vader is besete deur die gedagte dat kranksinnigheid ook sy dogter, na die geboorte van 'n kind,

van hom sou wegruk. Na die huwelik word Floris gekwel deur sy belofte, as hy sien hoe Freda verbitter word en kwyn uit onbevredigde verlange na 'n kind. Op die oomblik waarop sy by haar vader steun wil soek teen die „wreedheid" van Floris, sterwe Blankert. Na 'n innerlike stryd besluit Floris om sy belofte te breek. In plaas van kranksinnigheid vind Freda haar geestelike ewewig terug na die geboorte van 'n seuntjie. Ek vind hierdie roman een van Malherbe se swakste werke. Soos altyd het ek sy taalmeesterskap geniet, besonder waar die arbeidsgenot amper proefbaar word in 'n liriese weelde van woord en volsin. Maar ek moet daaraan toevoeg dat daardie meesterskap Malherbe m.i. al te vaak verlei tot 'n gepronk met groot woorde en 'n sug om alles „beeldend" te sê. Van hierdie tekort aan eenvoud wil ek net 'n paar voorbeelde gee, uit tallose ander: „om die selftevredenheid af te skud, wat groei in die boesem van gelykmatige dae" (bl. 11); „sy sal . . . die langwemelende slang van kwelling laat opkrul in die hart" (bl. 212). Ernstiger is die strukturele en sielkundige foute. In die tweede helfte van die roman is daar 'n lang passasie (hst. XIII—XVI) waarin die lyn van die tragiek wat die geheim in twee siele veroorsaak, nie deurgetrek word nie. Wanneer die tragiek daarna weer groei en tot die uiterste toegespits word deur die dood van Blankert, word ons oor die eintlike kulminasiepunt, die krisis in Floris se siel, heengelei met die mooi sinnetjie: „In die nag van sy nood, in die nag van die vroeë reën, het Floris die yslike besluit geneem". Daarna is alles heuning en sonskyn. Malherbe se idealisme dreig om te verdamp tot onwesenlikheid. Ek wens hy mag ons spoedig weer iets gee van die stoer dramatiek van *Hans-die-Skipper*.

---



---

# *Drama en Toneel, 1947-1948*

**Deur M. P. OLIVIER-BURGERS**

In die jaar wat verby is, is deur die dood ons ontval dr. J. F. W. Grosskopf, nie alleen 'n beminlike vriend en voortbouer aan ons toneellewe nie maar ook een van ons begaafdste en oorspronklikste dramaturge. Met hierdie enkele woorde wil ons hulde bring aan 'n ware kultuurdraer en kultuurbouer wat vir jare lank ook gereëld van die beste bydraes gelewer het in die Skrywerskring se *Jaarboek*.

## DRAMA.

Sedert die verskyning van die vorige *Jaarboek* van die Skrywerskring het daar alleen twee uitgawes van dramatiese werke onder my oë gekom. Beide het in 1947 verskyn by die Nasionale Pers: *Die Keuse*, 'n drama in vier bedrywe deur Lorraine Botha, en *Drie Dramas* deur W. A. de Klerk.

Wat bou, hantering van die verhaal, uitbeelding van die karakters en dialoog betref, bied *Die Keuse* ons nie veel nie, en ek stap dus by dié drama verby om aandag te vra vir die drie werke van W. A. de Klerk wat saam gebundel is: *Die Verterende Vuur*, *Nag het die Wind gebring* en *Hellersee*. Die eerste twee is reeds in 1945 opgevoer en *Hellersee* in 1947.

Na die publikasie in 1942 van sy eerste toneelwerk, *Uit die Goeie Aarde*, wat 'n vollengte-drama was, het De Klerk hom vir etlike jare toegelê op kortspele: *Die Jammer Hart*, *Die Volmaakte Huwelik* en *Ontvlugting* (wat in 1945 saam uitgegee is onder die titel *Drie Vroue*); *Die End van die Reënboog* (1945, in die Skrywerskring se *Jaarboek*); *Pilatus* (1946, in *Ses Eenbedrywe*); en *Hellensee* (1946, in die Skrywerskring se *Jaarboek*). In *Drie Dramas* keer hy terug tot die langer vorm van sy eerste toneelwerk. Aldrie is vollengte-dramas.

In *Die Verterende Vuur* behandel De Klerk die geskiedenis van Semmelweiss, die moeilike man wat in die middel van die vorige eeu 'n verbete stryd gevoer het teen kraambedkoors en teen almal, maar veral die dokters van sy eie tyd wat hom in sy werk teengegaan het. Ons ontmoet hom wanneer hy in verset is teen dokters en studente se onverskilligheid oor kraambedkoors in die Algemene Hospitaal in Wene en instruksies gegee het dat die studente hulle hande moet was voordat hulle 'n verwagtende moeder ondersoek; ons beleef sy heftige botsinge met sy hoof, dr. Klein, en sy ontdekking van die verband tussen bloedvergiftiging en kraambedkoors; ons verneem van sy gebruik van kloorkalk in die behandeling; en ons aanskou die aftakeling van sy gees wanneer hy aan waanbeelde begin ly en uiteindelik selfmoord pleeg. Die stuk eindig met 'n kort epiloog tussen die twee vriende wat hom deur al die moeilike jare getrou bygestaan het — een van hulle die verpleegster wat verlief was op hom, wetende dat daar geen hoop vir haar liefde was nie.

Dit is 'n aangrypende stuk. Die skrywer bring ons onder die indruk van die verterende vuur van die genesingsdrang wat in die gees van Semmelweiss gebrand het — die titel sinspeel beide hierop en op die verterende vuur van die kraambedkoors. Veel aanloop is daar nie. Van die begin af ontmoet ons hom reeds as ontaktvolle, agressiewe geesdriftige. Die gevolg is dat die stuk met hoë spanning begin, sodat daar min kans is om later op te werk na nog groter hoogtepunte. Hierdie element beïnvloed beide die handeling (die optrede van die karakters) en die dialoog, wat origens goed geskryf is.

De Klerk gee geen aanduiding van waarom Semmelweiss só geword het nie, waarom hy so taktloos en voortvarend was, waarom hy hom die lot van die verwagtende moeders so aangetrek het en hulle verwaarlosing en dood vertolk het as moord, waaraan almal, ook hy self, skuld gehad het. Dié verskynsel van die moordaanklag wat hy selfs ook later, toe hy al heelwat sukses en erkenning behaal het, teen homself gerig het, en ook sy skuldgevoel — hierdie verskynsele word nie deurpeil nie, en gevolglik word die dieptes van Semmelweiss se menslikheid nie geopenbaar nie.

Wel getuig die stuk van 'n diep aanvoeling van Semmelweiss soos hy was: die volstrekte idealis wat van geen kompromis wou weet nie. Verder is die ander karakters ook goed geteken. Alleen kom die meer begrypende houding van dr. Klein aan die slot van die eerste toneel effens vreemd voor. Dr. Hebra en Karin is uiters simpatieke figure.

Alles in aanmerking geneem, 'n goeie, speelbare drama.

In *Nag het die Wind gebring* gee De Klerk die verhaal van Just, 'n gesiene Kaaplandse boer, wat in botsing kom met mense in sy onmiddellike omgewing, hoofsaaklik met sy opstandige jonger dogter, Maria. Hy word in sy familietrots en hoogmoed so bitter gekrenk dat selfs die kerk en die geloof vir hom as ankers verlore gaan. Slegs onder die invloed van sy verstandige en lewenswyse ouer dogter, Linde, leer hy sy tekortkominge en foute ken, en besef hy dat die nag van lyding en beproewing ook die wind bring wat die mis en die wolke verdryf en die lug skoonwaai. Ook Maria, wat uit jaloesie en verset tot 'n roekelose daad en 'n noodlottige huwelik gevoer word, kom deur smart en besinning tot suiwering, en keer terug na haar vader. Linde leer ook eers onder die druk van ervaring besef hoe lief sy Aardt het. Hy, wat nie 'n besonder problematiese natuur het nie, sowel as die dominee en die uiterlik beskaafde dr. Otto, is suiwer gesien en uitgebeeld, net soos die ander persone in die drama. Die motivering is goed, asook die kontraste tussen die verskillende karakters. Weer val dit egter op dat die skakels tussen hulle hede en hulle voorgeskiedenis (dit wil sê, lank voordat die drama begin) ontbreek.

Die stuk speel teen die agtergrond van die Engelse Oorlog van 1899-1902, maar die verband tussen die tema, die karakters en die geskiedkundige agtergrond bly taamlik los. Hier en daar sleep die handeling 'n bietjie en een toneel (die eerste in die tweede bedryf) begin weer met 'n te hoë inset, sodat daar nie kans is vir geleidelike opbou nie. Die geheimsinnige geklop in die tweede toneel van die eerste bedryf, wat nie verklaar word nie, lyk oorbodig.

Daar is gedagte en wysheid in die stuk, en dit is goed speelbaar, maar dit mis diepe deurpeiling en spontane lewe deur party krakters, van binne uit.

In *Hellersee* raak De Klerk weer aan probleme wat hy reeds in *Uit die Goeie Aarde* en ook in sy roman, *Die Grenslose*, aangeroer het. Tonia het heelwat gemeen met Emile: onder andere die hoë egoïsme wat hulle voortdrywe en wat van geen kompromis wil weet nie. Beide van hulle, net soos Anna Arveddsen, is voorbeelde van die Nietzscheaanse mens. Die stof van *Hellersee* moes De Klerk besonder sterk aangegryp het want, afgesien van die kortspel *Hellensee* en hierdie langspel, het hy ook nog 'n prosaverhaal daaroor geskryf, wat in *Die Huisgenoot* verskyn het. Beide die kortspel, wat as gewysigde middelbedryf van die langspel uitgelig is toe laasgenoemde al klaar gekonsipieer was, en die prosaverhaal kan, ten dele altans, beskou word as voorstudies, as pogings van die skrywer om hom goed in te werk in die stof en dit helder te sien. Een gevolg hiervan is dat die hoofkarakter in elk geval geteken word in die hele gang van haar ontwikkeling, nie as 'n persoon sonder 'n verklarende voorgeskiedenis nie.

Afkomstig uit 'n arm familie, kompenseer Tonia deur haar idealistiese strewe. Intellektueel is sy begaafd en skerp, maar emosioneel het sy infantiel gebly. In haar idealisme haat sy alle swakheid, middelmatigheid en lafheid, en verheerlik sy alleen krag, lewensintensiteit en hoë strewe. Hierin is daar egter ook 'n sterk element van egoïsme. Op 'n oomblik wanneer Alwyn op die voetbalveld 'n kragprestasie onder moeilike omstandighede lewer, raak sy verlief op hom; en na hulle troue voer sy hom weg van sy rugbylewe en sy oppervlakkige, vrolike

vriende, met wie sy geen ruim menslike simpatie het nie, na die afgeleë plaas *Hoogvertoon* (die naam is simbolies) om daar waardevolle wetenskaplike werk op landbougebied te verrig. Hy slaag ook, maar wanneer twee van sy ligsinnige vriende en 'n vroeër verliefde van hom daar opdaag, kom Tonia in botsing met hulle, raak jaloers op ander vroue in Alwyn se lewe en teleurgestel in hom. Na 'n emosionele uitbarsting jaag sy wild te perd weg, beland in 'n ongeluk en beseer haar rug, sodat haar onderlyf verlam is. En nou verval sy in 'n neurose. Selfs na die organiese herstelling bly sy neuroties verlam met die onbewuste doel om só haar man by haar en in haar ideëwêreld te behou. Sy verset haar teen selfkennis en teen die dokter se pogings om haar te help. Wanneer die openhartige vriendin, die toneelspeelster Mercia, haar vertel dat sy Alwyn vry moet laat om elders te vind wat Tonia hom nie kan gee nie, stuif haat en jaloesie teen Mercia ook op, en sy belet Mercia nie doeltreffend om in die lewensgevaarlike Hellersee te gaan swem nie. Na 'n gevoelstorm begin die gedagte in haar invreet dat sy Mercia wou dood hê, dat sy haar wou vermoor. Haar gebrek aan menslike simpatie, haar onsuiwer kompensasie en haar emosionele infantilisme slaan nou deur: die hoë egoïsme word vervang deur selfbejammering wanneer sy die kleinlikheid en sondigheid in haarself ontdek. Selfs as die berig kom dat Mercia sal lewe, is sy nie bly nie. Sy verloor alle geloof in haarself, word verlaat deur haar magtelose man, en gaan uiteindelik die nag in, vermoedelik om haarself te verdrink in die Hellersee, dit wil sê as sy nie daarin slaag om tot inkeer te kom en haar te versoen met die lewende God nie, van Wie die Hellersee 'n simbool is.

Ten spyte van sy sombere doelgerigtheid sit die stuk psigologies goed in mekaar. Vir so 'n karakter soos wat Tonia geteken word in haar agtergrond en ontwikkeling, was daar skaars 'n gemaklike redding te wagte, maar omdat sy ook psigopatologies en so onverdraagsaam is, voel ons miskien minder saam met haar.

Daar lê etlike uitstekende elemente in die stuk. Die eerste toneel, met sy uitbeelding van die wrywing tussen Tonia en Alwyn, die botsing met Joz-hulle, en die konflik wat styg tot by die ongeluk aan die slot, is besonder geslaag en in sy kontraste en geleidelike bou een van die beste tonele wat De Klerk nog geskryf het. Behalwe die hoofkarakters is Joz, Sibs en Antoinette goed gesien en voorgestel. Hulle taal vorm 'n uitstekende kontras met dié van Tonia. Geslaag ook is die dokter, die verpleegster en Mercia. Alwyn kon egter vollediger uitgebeeld gewees het: veral aan die slot kom hy effens onverwags diepsinnig voor. Ten spyte hiervan is *Hellersee* een van De Klerk se beste werke.

Ons begin by hom sekere sterk ontwikkelingsrigtings herken en sekere kernprobleme van die lewe waarmee hy hom besig hou in sy werk, veral die probleem van die mens wat stry teen misstande en tekortkominge in die lewe (soos wat Emile stry teen omgewingsbedreiging, Semmelweiss teen siekte en berusting, en Tonia teen futloosheid en halfheid) maar wat moet leer om hulle ego in die stryd uit te suiwer en hulle te onderwerp aan hoër magte in die lewe. Daarom die simbool op die buiteband van *Drie Dramas*: die swaard van die stryd in die vorm van die kruis van onderwerping aan God.

## TONEEL.

Die afgelope jaar het onder andere die opvoering van Ibsen se *Spoke* in Johannesburg en Pretoria gesien, etlike opvoerings deur die verskillende amateur toneelorganisasies, die feeste van F.A.T.S.A., 'n Dramafees aangebied deur die S.A. Uitsaaikorporasie en die eerste toneelreis deur die Nasionale Teater wat onlangs gestig is onder die beskerming van die Nasionale Adviserende Raad van Onderwys vir Volwassenes.

In *Spoke* het Anna Neethling Pohl en André Huguenet, na hulle sukses met *Hamlet*, weer 'n waardige en geslaagde opvoering aangebied. Ten spyte van die feit dat sommige spelers nie geheel en al in hulle rolle gepas het nie was dit 'n artistieke en gawe geheel.

---

Die feeste van F.A.T.S.A. het heelwat goeie werk opgelewer. Besmoontlik sal daar nog gevind word dat hoe groter die element van *fees* en hoe kleiner die element van *wedstryd* in die organisasie se bedrywighede word, hoe suiwerder die kunsgehalte van hulle werk sal word. Wat veral van waarde by hulle feeste kan word, is die geleentheid wat daar bestaan vir welwillende en konstruktiewe, bevoegde kritiek. Miskien sou dit nuttig wees as die beoordelaars by sulke feeste die geleentheid gegee kon word om hulle kritiek te verdedig in tweespraak met die regisseurs.

Die dramafees van die S.A.U.K. het luisteraars nie alleen voorbeelde van groot dramas uit verskillende tydperke gegee nie maar ook die geleentheid om kennis te maak met N. P. van Wyk Louw se *Germanicus*, al was dit jammer genoeg slegs in 'n te seer verkorte vorm.

Die stuk wat die Nasionale Teater in Afrikaans aangebied het, was *Altyd my Liefste*, 'n verwerking uit die Duits van Lessing se *Minna von Barnhelm* — miskien nie die beste keuse vir die doel nie. Die verwerking is nog gelewer deur wyle dr. J. F. W. Grosskopf in sy pittige en gepaste Afrikaans. Daar was veel om te loof in hierdie opvoering, veral die individuele spel van sommige werklik begaafde toneelspelers en sekere elemente in die konsepsie van die opvoering deur die regisseuse. Maar daarby moet daar ook, helaas, gewys word op die vervlakking en verwording van die regisseuse se interpretasie met die loop van die reis — die gevolg van die feit dat sy nie saam met die groep kon reis nie — op die ongeskiktheid van party akteurs vir hulle rolle, en op die onvermoë van party spelers om hulle geheel en al in te lewe in die karakters wat hulle moes vertolk.

Toneelspel kan nie geheel en al vry gemaak word van 'n sekere vertoonlus nie, maar die element van vertoonlus moet op sy geringe plek gehou word as 'n mens ware kuns wil lewer; en ongelukkig moet party van ons toneelspelers — en dit nie altyd die jongeres nie — nog leer om hulleself op die agtergrond te stel en op te gaan in die rol wat hulle moet vertolk en in die samespel.

Weer kan uit hierdie oorwegings 'n paar gevolgtrekkings gemaak word oor sake wat vir ons toneellewe lewensbelangrik is.

Pogings moet aangewend word om die vervlakking wat toneelreise in ons land meebring, teen te werk.

Daar moet by die keuse van stukke versigtig te werk gegaan word en by die rolverdeling streng gelet word op die gepastheid en die spesifieke vermoë en talent van die betrokke spelers.

Die Nasionale Teater mag nie net nog 'n rondreisende toneelgeselskap word nie.

Dit is noodsaaklik dat daar 'n toneelskool onder die Nasionale Teater opgerig word, waar toneelspelers en regisseurs, kostuummakers en décorkunstenaars, grimeerders en beligtingsmense deeglik opgelei kan word. Veral moet toneelspelers 'n deeglike opleiding ontvang. Die blote spraaktegniek van sommige spelers op ons verhoog, om nie eers van kennis en kulturele agtergrond te praat nie, laat veel te wense oor. Dit verdien oorweging om studente in so 'n toneelskool op te neem alleen mits hulle aan strenge toelatingsvereistes beantwoord.

Ondertussen moet moontlike regisseurs en toneelspelers die geleentheid hê om tydens die instudering van stukke vir 'n reis die voorbereidings by te woon en te sien hoe bevoegde toneelspelers en regisseurs werk.

Mense wat met toneelopvoerings werk, moet vervul wees met 'n diep besef van die hoë erns van hulle werk en hulle verantwoordelikheid teenoor die taak. Selfs met die opvoering van 'n klug is die instudering en die aanbieding van die stuk 'n saak van hoë erns.

Dit verdien ook oorweging dat die lewe van toneelspelers en regisseurs; ingerig en gereël word dat hulle verseker kan wees van 'n redelike ekonomiese bestaan en onderhoud op hulle oudag. Hiervoor sal daar heelwaarskynlik 'n professionele vereniging van toneelspelers en regisseurs gestig en staatshulp verkry moet word.

# Reisbeskrywings, Vertalings en Ligter Leesstof

**(Augustus 1947 tot Julie 1948)**

**Deur M. S. B. KRITZINGER**

Dit sou vir 'n letterkundige dwarskyker nie moeilik wees om die meeste boeke wat onder hierdie groep vir bespreking in aanmerking kom in 'n paar sinne af te maak nie. Dit sou egter onbillik wees, want al word daar as gewone leesstof heelwat kaf uitgegee, mag 'n mens dié soort werk nie voor die voet veroordeel nie. Ek is selfs so vry om 'n paar van die boeke warm aan te beveel—natuurlik as onderhoudende leesstof.

'n Mens word egter gedwing om by voorbaat te erken dat hy taamlik willekeurig optree; 'n ander beoordelaar sou die klem hier en daar anders laat val het, in enkele gevalle selfs ander boeke genoem het.

Die boeke wat my die meeste bekoor het, kan ek gerieflikheidshalwe reisbeskrywings noem, al dek hierdie woord nie al die gevalle nie. Hier dink ek aan *Ons reis om die Wêreld* wat deur Jac. J. Rousseau saamgestel is, *Suid-Afrika ons mooi Land* deur Ryno B. de Villiers saamgestel, *Kom reis met my* deur I. D. du Plessis (Almal deur die Afrikaanse Pers-Boekhandel, Johannesburg, uitgegee) en *Van Veld en Prairie* en *Op die Prairies* deur Hamman Theunissen (Uitgewers: Voortrekkerpers, Johannesburg.)

*Ons reis om die Wêreld* bevat 'n twintigtal stukke oor reise deur verskillende lande. Enkele outeurs, byvoorbeeld J. F. Burger, F. J. Eybers, Adriaan J. Smuts, is vir meer as een bydrae verantwoordelik; gelukkig moet hulle stukke onder die bestes in die versameling gereken word. Daar is nog verskeie ander stukke wat bo die gewone reisverslag staan. Ek dink hier aan Ryno en Anna Verster se geestige stuk oor Holland, T. E. W. Schumann s'n oor die Yellowstonepark. C. M. van den Heever se bydrae raak ons inboorlingvraagstuk. Van Uys Krige wat in sy bydraes tot koerante en tydskrifte, toe hy as student in Europa rondgeswerf het, uitstekende werk gelewer het, is daar twee stukke. Dis werk wat stilisties bekoor, maar die klem val in die een geval op 'n persoon en in die ander was dit om die atmosfeer van die plek te doen.

Dis net jammer dat 'n mens by die lees van al hierdie onderhoudende stukke telkens daaraan dink dat heelwat plekke wat so geesdriftig beskryf word vandag, na die verwoestende oorlog, anders lyk.

*Suid-Afrika ons mooi Land* bevat ook goeie stukke, maar is as geheel ongelyker as die bundel oor die buiteland. Hier kry ons die stemmingsvolle en stilisties bekoorlike *Langs die Vaalrivier* van C. M. van den Heever en daar is verskeie geesdriftige stukke wat die skrywers oor hulle streek voortgebring het. Hier dink ek veral aan F. S. Steyn en J. Nel van der Merwe se bydraes. Albert Wessels het hom in *Ek hou van Johannesburg* ook besonder goed van sy taak gekwyt. Een van die beste stukke is *Met 'n Ompad na die Kruger-wildtuin* deur F. Hollemans. Dis 'n besonder onderhoudende reisbeskrywing. Daar is volop afwisseling, omdat die skrywer 'n goeie waarnemer is en 'n oog vir teenstellings het. Juis daarom is die stuk plek-plek so skreeukomieklik en tog nooit oordrewe nie.

*Kom reis met my* is, as ek na die toon moet oordeel, veral vir jongmense geskryf, maar ander sal hom ook met smaak kan lees. Die werk is gebaseer op reisondervindings in die Ooste, Suid-Amerika en Europa wat in vroeër jeugboeke van die skrywer as agtergrond diens gedoen het. Al moes hier net grepe gedoen word, is ons dwarsdeur belangstellende mede-reisigers na die verskillende bekoorlike dele van die wêreld wat hy besoek het.

Die twee boeke van Hamman Theunissen is in verskeie opsigte ongewoon. Ons kry hier die reisondervindings van twee broers wat met min geld en baie durf en deursettingsvermoë die Verenigde State van Amerika wou gaan deurkruis. Daar is in die eerste plek allerhande besonderhede oor Amerika en sy inwoners. Aan die universiteite word heelwat aandag gewy, maar veral die groot stede en die mense wou hulle leer ken. Deurdat hulle op hulle togte dikwels opgelaai is, het hulle met baie mense uit die verskillende lae in aanraking gekom. Hulle het ook plase besoek en was 'n ruk lank naby die Meksikose grens selfs egte cowboys. Al hierdie ondervindings word lewendig beskryf en omdat sake altyd deur Afrikaanse oë gesien word, word die eienaardige of tipies Amerikaanse goed uitgebring. Daar is egter ook volop gebruik gemaak van reisgidse; op sulke plekke word allerhande feite meegedeel en verander die aard van die boeke. Oor alles word telkens die gekruide sous van eg-Amerikaanse awonture gegooi. Dan het ons met die spannendste voorvalle te doen en verneem ons van rampokkers, ontvoerings, ens. Dit verhoog die spanning en bring afwisseling, maar is nietemin bont. Die boeke bly egter aangename en onderhoudende leesstof.

Onder die gefingeerde boeke wat ons iets meer as leesstof gee, noem ek die volgende: *Die swaar Pad terug* deur Aline van Alphen, *Van Willem en San* deur Anna Heymans en *Dawid* van F. J. Steenkamp. (Almal het in „Ons eie Biblioteekskema" van die Nasionale Pers verskyn.) Dan noem ek nog: *Die helder Lied* (Uitgewers: Die Keurbiblioteek, Pretoria) en *Groen Koring* (Voortrekkepers), albei deur Tryna du Toit.

*Die swaar Pad terug* is deur iemand wat Europa en veral Holland goed ken, al in Suid-Afrika gewoon het en enkele jare in New York gebly het. Die hoofsaak was die behandeling van toestande in Amerika. Die ontwikkelde en kunssinnige heldin lig ons goed in oor die groot stad en die Amerikane. Die dun liefdesverhaaltjie dien net om alles aanmekaar te ryg. Die een en ander word in verband met die jongste Wêreldoorlog gebring. Die boek wek dwarsdeur ons belangstelling.

*Van Willem en San* kan ook hartlik aanbeveel word, want ook hier het ons, nes in die geval van die vorige boek, iets meer as gewone leesstof. Dis 'n roman in briefvorm waarin die lotgevalle van 'n jong paartjie wie se pad nie met rose bestrooi is nie behandel word. Die briefvorm gee iets intiems aan die boek en die stemming van die hoofpersone word goed uitgebring. Teen die hinderlike herhaling wat 'n mens in 'n roman in briefvorm te dikwels kry, is gewaak en daar is gesorg vir die nodige stilistiese verskil tussen die briewe wat deur die meisie en die man geskryf is. Daar gaan besieling uit die kranige optrede van die vrou wat in die jare van beproewing 'n stut en 'n steun vir haar man is.

Die derde boek, *Dawid*, het my minder bevredig. Dit behandel die lotgevalle van koning Dawid en 'n poging is aangewend om sy verhouding tot Batseba te motiveer. Die roman is gerek en na my oordeel is daar heelwat wat nie bevredig nie. In die militêre optrede dwarsdeur die boek mis ek oortuiging en omdat die skrywer blykbaar bang was om te veel van sy verbeelding gebruik te maak, het hy nie daarin geslaag om ons Dawid as *mens* bevredigend te laat sien nie, al word sy geskiedenis volledig gegee.

Die geheim van Tryna du Toit se sukses as skryfster van hoogstaande ontspanningsverhale lê daarin dat sy 'n goeie vertelster is, sover nog net liefdesverhale wat wel romanties, maar nie onwaarskynlik is nie, voortgebring het en dat sy boonop een of ander lewensvraagstuk positief behandel. Sy is die goeie opvoedkundige wat op 'n onderhoudende wyse, sodat sy almal vang, van die ewige spel tussen die twee geslagte vertel, maar per slot van sake daarop uit is om die lewe te vertolk. Dis ook waar van haar jongste romans.

Onder die vertaalde werk wat met waardering genoem moet word, kan ek net aan *Mevrou Bovary* van Gustave Flaubert in die Afrikaanse vertaling van F. P. van der Merwe in die Vergesig-boekery (Uitgewers: L. & S. Boek- en Kunssentrum, Johannesburg) dink. Hierdie roman wat klassiek geword het, het geen aanbeveling nodig nie.

Omdat Flaubert hom ten doel gestel het om die roman in 'n taal te skryf wat hy volmaak beskou het, sal iemand wat besonder goed in Frans onderlê is moontlik hier en daar nie met die vertaler saamstem nie. Dit geld ook vir die Afrikaans. Oor die algemeen is dit egter 'n vertaling wat 'n mens graag wil verwelkom. Omdat die Vergesig-boekery van die beste romans uit die wêreldletterkunde in ons taal beskikbaar stel, verdien hy die steun van elke lesende Afrikaner.

---

# *Wetenskaplike Prosa: 1947-1948*

## Oorsig deur ABEL COETZEE

Onder die groep „skeppende" wetenskaplike prosa wat in ons oorsigjaar gepubliseer is, moet die aandag ongetwyfeld eers geskenk word aan drie biografieë: *Die Lewe van Gerrit Maritz* (H. B. Thom), *Oorlogsdagboek* (M.E.R.), en *Emily Hobhouse* (Annette Terblanche).

Toevallig het dit so gebeur dat aldrie biogrifieë om dieselfde soort stof gegroepeer is: die botsing (staatkundig, ekonomies, kultureel) tussen die Afrikaners en Engelse vanaf die begin van die neëntiende eeu, tot na afloop van die Tweede Vryheidsoorlog.

In die studie van H. B. Thom oor *Die Lewe van Gerrit Maritz* het ons meer die rustig, betogende styl van die geleerde navorser, wat met groot omsig en noulettendheid elke stukkie opgediepte gegewens weeg en waardeer, om dit dan netjies en juis te voeg op die juiste plek in sy verhaal. So slaag hy daarin om nugter en saaklik 'n beeld te skep van die gebeurtenisse in die tydperk waarteen die hoofiguur van die relaas, Gerhardus Marthinus Maritz, beweeg. Die geskiedskrywer — dis die wikkende wetenskaplike en nie soseer die skeppende woordkunstenaar wat die woord hier voer nie — speur sorgvuldig die invloede en faktore na wat vormend ingewerk het op die lewe van 'n toekomstige volksleier. Hoe vakmanne oor die werk oordeel, is hier nie ter sake nie. Gesien vanuit die standpunt van die algemene leser, het die skrywer, tenspyte van sy streng wetenskaplike instelling, daarin geslaag om 'n boeiende verhaal te skep van die Afrikaner se toenemende gevoel van magteloosheid en verydeling, wat daarop uitgeloop het dat duisende van hulle die oosgrens verlaat en die woesteny ingetrek het om elders frank en vry 'n nuwe staatsvorm aan te wend.

Vir die Afrikaners wat in Kaapland agtergebly het, het die Groot Trek 'n verswakking van geledere gebring, met die gevolg dat daar minder weerstand was teen die planne van die nuwe landsbestuur. Afrikaanse instellings van verdediging en administrasie, die Afrikaanse taal en staatkundige opvattings word op die agtergrond gestoot, en die ouer koloniste moes magteloos toesien hoedat 'n nuwe ekonomiese stelsel opgebou word, waaraan hulle geen deel het nie, maar wat onverbiddelik hulle ou landelike bestaan vernietig het. 'n Woelende wêreld vol wendinge, so het dit vir die ouer Kolonis gelyk. Die verloop van die gebeurtenisse, veral tydens die tweede helfte van die neëntiende eeu, word beskryf in *Oorlogsdagboek* deur M.E.R.

Opmerklik in hierdie dagboek is nie soseer die aantekeninge van 'n burger te velde nie, maar die inleiding van 74 bladsye, waarin 'n ryp, ervare sosioloog maatskaplik-vervormende faktore ontleed, faktore wat uiteindelik daarop uitloop dat duisende Kaaplanders, uit verlange na selfbevryding, aan die Tweede Vryheidsoorlog gaan deelneem as „Kaapse Rebelle."

Die inleiding is geskryf in eenvoudige, alledaagse taal wat regstreeks tot ons spreek, want dis die relaas van die lotgevalle in eie gesin.

Die derde biografie dek die tydperk vanaf die tydstip waar die vryheidstryd 'n noodlottige wending neem, en ons burgers se vrouens en kinders in kampe saamgepak word. Die nood van die kampbewoners laat 'n dame uit die Engelse adelstand die opvatting van die meerderheid van haar landgenote trotseer. Sy

bestempel die Engelse oorlog as onregverdig en ongeregtig en haal haar daardeur die beskuldiging op die hals dat sy met die landsvyand heul. As verraaier, so word sy beskou en behandel.

Maar, so oortuig is sy van haar opvattings, dat sy fondse insamel en self na Suid-Afrika kom om die nood in die kampe te leer ken en te lenig. Sodanig het sy haar vereenselwig met die lydende vrouens en kinders, dat sy deur die Afrikaners beskou word as een van hulle.

Die skryfster het haar ten doel gestel om 'n beeld van dié Emily Hobhouse wat die heldin geword het van ons volk, die reddingsengel vir menige vrou en kind, te gee. Om dié rede is daar sorgvuldig gekeur uit die beskikbare bronne. Die doelstelling het meegebring dat 'n moeilike onderwerp so deur die skryfster hanteer word dat die lig val op 'n moedige vrou wat die heldin geword het van 'n vreemde volk.

Die drie studies is werklik 'n aanvulling van ons skrale biografiese literatuur.

Op die gebied van taal- en letterkunde het die *Kultuurgeskiedenis van die Afrikaner*, deel II, onder redaksie van professor C. M. van den Heever en professor P. de V. Pienaar seker die meeste aandag getrek.

Die band bevat veertien verhandelings oor vier aspekte van ons volkslewe: ses oor ons taal (ontstaan, uitbreiding, bou, woordeskat, klankbou en seggingskrag), vier oor ons wysgerige opvattings en die geskiedenis van ons kerke, een oor ons opvoedingsideaal en opvoedingstrewe, en drie oor ons staatsopvattings en regstelsel.

In al die artikels, met hulle veelsydige en wisselende standpunt, kry ons 'n deeglike samevatting van wat reeds op verskillende gebiede bereik is, aangebied op 'n wyse wat opnuut die belangstelling sal prikkel.

Omdat een van die skrywers reeds oorlede is voordat sy lewenswerk op die gebied van die taalkunde afgerond is, kan ons nie hierdie geleentheid laat verbygaan sonder om te wys op die helder en insiggewende bydrae uit sy pen nie: „Die bou van die Afrikaanse Taal" deur professor J. J. le Roux.

Oor ons ouer letterkundiges is met die verloop van jare begryplikerwyse heelwat geskrywe in tydskrifte en dagblaaie. Sulke artikels het dikwels meer as tydelike waarde en vir die student en navorser is dit noodsaaklik om van hulle inhoud kennis te dra. Dis egter nie so maklik om altyd tot sulke stof toegang te verkry nie. Hierin skuil die waarde van twee versamelings wat byeengebring is deur dr. P. J. Nienaber: *Leipoldt, Eensame Veelsydige* en *Totius — Digter en Profeet*. Voortgaande op die weg om meer naslaanwerke in Afrikaans beskikbaar te help stel, het hy ook die eerste deel van sy *Afrikaanse Biografiese Woordeboek* gepubliseer, wat voorsien in 'n behoefte wat lankal gevoel word.

Die omvangrykste publikasie oor die Afrikaanse letterkunde in die oorsigjaar is *Wending en Inkeer*, 'n beskouing oor die nuwere Afrikaanse letterkunde deur professor F. E. J. Malherbe.

Met baie van wat hierdie literator sê oor ons letterkunde kan mens saamstem. In breë trekke is dit egter treffend dat hy nou die opvatting huldig dat ons prosaskrywers, veral die skrywers van na 1924, so weinig gepresteer het. Dis goed om streng te oordeel oor ons werklike aanwinste, maar as die skepping van *Ampie* en *Toiings* nie blywende verryking is en as Sangiro nie sterk prosa in Afrikaans gelewer het nie — al is die omvang van sy oeuvre klein — dan begryp ek nie meer wat kuns en wat eersterangse prosa is nie, en ek begryp nie wat geword het van die vroeëre aanprysing juis van *Ampie, Toiings*, en *Uit Oerwoud en Vlakte* nie.

Mens kan die gebrek aan geesdrif oor ons prosaskrywers pas verstaan as jy by die gedeelte oor ons jonger digters kom. Trouens, dit het mode geword om ons prosaskrywers se werk neer te haal, teneinde veral die werk van die „jonger'

digters hoog te kan roem. Is dit dan nodig, en het ons jonger poësie werklik so min om die lyf dat dit nie 'n vergelyking met goeie prosakuns kan deurstaan nie — terwyl ons dan tog dwing om ongelyksoortige dinge met mekaar te vergelyk?

En verder: Watter lof bly nog oor nadat mens 'n jong digter se verdienstes só saamgevat het: ,,Opperman se skerp waarneming, oorspronklikheid en krag van simboliese belewing, konkreetheid en objektiwiteit van voorstelling, visioenêre verbeelding wat uit brokstukke werklikheid of uit oerlewe 'n dieper sin en waarheid haal, in so 'n sobere en kompakte vorm verseker hom 'n baie belangrike plek in ons digkuns"? bls. 347-8). Dit is reeds die hoogste roem wat enige digter kan verwerf. Hoër kan dit nou nie meer nie. Wat moet nou volg? Insinking?

Met groter ewewigtige oordeel sou dit moontlik wees om aan elke geslag kunstenaars hulle juiste plek in ons letterkundige geskiedenis aan te toon, en met groter ewewig sou dit beslis onnodig wees om die een groep te verklein sodat die ander groep vergroot te voorskyn kan tree. Mens huiwer om sulke onewewigte bevindinge te plaas in die hande van studente en leerlinge in hulle vormingsjare.

Mens sou verder ook nog kon kibbel oor die volslae miskenning van die werk van Van Melle, oor die misplaaste telegramstyl van die studie, maar waar ons reeds so grondig verskil oor die hoofsaak, is dit eintlik futiel om op ondergeskikte punte in te gaan.

Vermeld moet nog word deel III van *Die Afrikaanse Kinderensiklopedie* onder redaksie van dr. C. F. Albertyn. Met die hulp van 39 medewerkers word 'n omvangryke hoeveelheid kennis oor die aarde, die mens, die diereryk, en die planteryk vir die kind op prikkelende en bevatlike wyse opgedis. Deel III is 'n waardevolle bydrae tot die geheel.



# *De Nederlandse Poëzie Sinds De Oorlog**

**Door GARMT STUIVELING**

Wie de dichtkunst beschouwt, zoals die na de bevrijding van Nederland, dus sedert de tweede helft van 1945, zich weer vrijelijk kon uiten en ontplooien, hoezeer aanvankelijk door de papierschaarste nog belemmerd, vindt er verschillende interessante verschijnselen en verschijningen, maar géén vaste lijn.

De weerklank van de onderdrukking en het onrecht, die tussen 1940 en 1945 reeds hoorbaar was in de honderden illegale rijmen en gedichten, werd aanvankelijk bijzonder luid, aangezien ieder deze historisch en psychologisch wel belangwekkende, maar poëtisch zelden belangrijke notities bundelde en uitgaf. Alle generaties en alle geestelijke stromingen zijn hier vertegenwoordigd: Henriette Roland Holst: „Uit de diepte"; Top Naeff: „Klein Witboek"; Jan Engelman: „Vrijheid"; Yge Foppema: „Spijkerschrift"; J. van Wageningen: „Orpheus en Ahasverus"; Anthonie Donker: „Tralievenster"; Muus Jacobse: „Vuur en wind." Maar ondanks deze veelzijdige en begaafde vertegenwoordiging blijkt de blijvende waarde tamelijk klein, met uitzondering natuurlijk van enkele afzonderlijke gedichten. Het rhetorische, dat ons tijdens de bezetting ontroeren kon doordat onze eigen geëmotioneerdheid wel aanvulde wat er in het vers ontbrak, is nu door z'n onpersoonlijke gladheid van beeld en ritme minder in staat onze herinneringen te binden, dan ze te irriteren. En daarmee zijn ook de illusies van een nieuwe grootse poëzie, een nieuwe eenheid van kunst en volk, als resultaat van het gezamenlijk gedragen leed, helaas wel voorgoed voorbij.

Een tweede merkwaardigheid ligt hierin, dat er tijdens de oorlog talrijke plannen zijn gevormd om allerlei totnutoe ontbrekende volledige uitgaven te verzorgen. Enerzijds was de vraag naar het boek, als enig niet gerantsoeneerd artikel, sterk gestegen; anderzijds was, door deze vraag, de zolder bij uitgevers en boekhandelaren verlost van soms jarenlang opgeslagen restanten; en ten derde ervoeren dichters en drukkers die oorlog als een einde, een afsluiting, en de komende vrede dus als een nieuw begin. Hoe dit zij, het resultaat is in elk geval geweest, dat de complete edities van Boutens en van Slauerhoff, na enkele jaren onderbreking, werden voortgezet; en dat van het verzamelde werk van Herman Gorter, J. A. Dèr Mouw, Frans Bastiaanse en Karel van de Woestijne de eerste delen verschenen zijn, terwijl ook de zeventigjarige Jan Prins, kort voor zijn dood, de 65-jarige H. J. W. M. Keuls, en de zestig-jarigen J. C. Bloem, A. Roland Holst en Jan Greshoff hun werk, althans hun poëzie, bijeenbrachten en uitgaven. Een aparte vermelding verdient het nagelaten dichtwerk van Dr. F. Schmidt Degener, in leven directeur van het Rijksmuseum, die in de laaste jaren voor zijn dood een overvloedige reeks verzen schreef, welke wegens hun zeldzame cultuurhistorische rijkdom en wijsgerige bezinging nauw aansluiten bij grote buitenlandse kunst als van Paul Valery, maar ook by de richting, destijds door Verwey gewild en geleid. De Verzamelde Gedichten van Jan Campert mag men beschouwen als een passende hulde aan een der martelaren van het verzet. Ook onder de jongere auteurs was er meer dan een, die

* Een gelijksoortig overzicht betreffende het proza, verschijnt volgend jaar.

de herdruk zijner afzonderlijke bundeltjes verving door één kloeker deel; zo Anthonie Donker: ,,De Einder"; zo Gerrit Achterberg: ,,Cryptogamen"; zo selfs Adriaan Morriën, Bertus Aafjes en L. Th. Lehmann.

Een derde verschijnsel is, dat de veelvuldig opgerichte jongerentijdschriften niet in staat zijn geweest, werkelijk invloed te oefenen op richting en peil der moderne poëzie. Hun kortstondige levensweg kan worden samengevat in de woorden: van ruzie tot fusie. Maar noch hun proclamaties en polemieken, noch hun eigen poëtische bijdragen geven een kenmerkende vernieuwing te zien. Die belangrijkste bundels van de laatste jaren zijn afkomstig uit álle generaties, maar uit de rijpere toch het meest. Het spreekt vanzelf, dat dit laatste feit het algemeen karakter der huidige poëzie mede bepaalt: het element van bezinning en levenservaring overheerst.

II

Ofschoon de bijna tachtigjarige dichteres Henriette Roland Holst, blijkens haar bundel ,,In de webbe der tijden," nog actief is, mag men de kunstenaars van de Beweging-generatie, wier debuut tussen 1900 en 1910 valt, als het oudste geslacht in onze levende letteren beschouwen: J. C. Bloem, P. N. van Eyck, A. Roland Holst en J. Greshoff. Twee kleine bundels van Bloem: ,,Sintels" en ,,Quiet though sad," en een sterk uitgebreide herdruk van A. Roland Holst: ,,Onderweg" en ,,Tegen de wereld," bevestigen hun belangrijke dichterschap: dat van Bloem als een volkomen zuivere uiting van weerloze melancholie, verwant met de onovertroffen subtiele lyriek van Leopold: dat van A. Roland Holst als de stijlvolle uiting van een profetische en dus eenzame, aristocratische levensvisie, die het vitale scheppingsvermogen der ziel verheerlijkt tegenover de veile en telbare machtswaan van de wereld. Een vernieuwing, of liever: verdieping gaf enkel P. N. van Eyck, die met de bundel ,,Meesters" zijn wijsgerig-mystieke overtuiging tot uitdrukking brengt in een reeks dichterlijke verbeeldingen van het doodsuur van zeven zijner onsterfelijke helden-van-den-geest: Boeddha, Lau-Tze, Platoon, Christus, Hadewijch, San Juan de la Cruz en Spinoza. Maar bovendien hervatte Van Eyck een motief, dat hem reeds in zijn jeugd geboeid en geinspireerd had, en schiep aldus in rijmloze vijfvoetige jamben een groots episch-mysthisch dichtwerk ,,Medousa," symbool van leven en dood, symbool van val en verlossing der menselijke ziel.

Zonder het nieuwe werk van Victor van Vriesland: ,,Vooronderzoek" en van J. W. F. Werumeus Buning: ,,Verboden Verzen" te miskennen, moet men het als poëtische prestatie toch verre overtroffen achten door de omvangrijke en veelzijdige, in jarenlange arbeid samengestelde bundel romancen, sproken en arabesken van Hendrik de Vries: ,,Toovertuin" een getuigenis van een sterk romantisch gevoelsleven, gericht op het wonderbaarlijke dat al het zijnde doordringt en omgeeft; maar bovendien een bewijs van een zeldzame, naar virtuositeit neigende taalbeheersing. In plaats van epiek, zou men dit werk beter objectieve lyriek kunnen noemen, aangezien het doel niet is, een gebeurtenis uit te beelden, maar een stemming van primitieve gevoelens, angsten en spanningen te wekken. Vandaar dat oeroude motieven uit sprookjes hier hand in hand gaan met ontleningen aan de modernste dieptepsychologie.

Wat bij Hendrik de Vries één zijner middelen is, vormt bij S. Vestdijk de meest kenmerkende trek: de psychologie. Het dichterschap van deze even veelzijdige als begaafde schrijver, de talryke romans, novellen, kritieken, essays en verzen op zijn naam heeft staan, is voor discussie vatbaar; dat hij veel te veel gepubliceerd heeft is zeker, maar even zeker is het, dat er onder zijn gedichten enige meesterstukken zijn. Zijn epos ,,Mnemosyne in die Bergen" is een in dubbele zin ongelijkmatig werk, waarin men fragmenten van indrukwekkende beschrijvingskunst aantreft naast onaanvaardbare gewrongenheden. De lyrische bundel ,,Thanatos aan banden" verenigt philosophie, psychologie, mystiek en poëzie; maar hoe belangwekkend dit alles als uiting van menselijk denken-en-voelen mag zijn, toch, naar strikt poëtisch ontroeringsvermogen beschouwd, overtuigt het maar zelden.

Van de dichters die in leeftijd op Vestdijk volgen, verdienen Jac. van Hattum en Gerard den Brabander vermelding; van de laatste verschenen enkele bundels, waaronder „De holle Man," die als uitdrukking van wanhopig na-oorlogs nihilisme sterk treft. Anthonie Donker schreef in zijn rustige bezonnen stijl „Het Sterrenbeeld": lyrische verzen welke de al te matte alexandrijnen van het half-epische, half-didactische gedicht „Tondalus' visioen" verre te boven gaan. De bundel „Buiten schot" van Ida G. M. Gerhardt bleek na haar vroegere werk geen stijging. Van katholieke zijde waren het Anton van Duinkerken die door „Tobias met den Engel," en Gabriel Smit die door „Spiegelbeeld" poëzie publiceerden, waarvan die ongelijkwaardigheid een tekort aan zelfkritiek verraadt, maar die in haar mooiste bladzijden het bewijs is van een gaaf talent. Het beste van wat er uit de calvinistische hoek verscheen: de kompacte beelding en zegging van Hein de Bruin, wiens „Job" een waardige moderne voortzetting is van de Bijbelse kunst uit Da Costa's dagen, kwam door de tragische dood van deze bijzondere dichter tot een plotseling einde. Uit het socialistische kamp, dat sinds de oorlog ten zeerste versterkt is, publiceerde Freek van Leeuwen „De kruistocht der bedelaars," terwijl Halbo C. Kool zijn „Roodboek-Poëzie-album" uitgaf; in dit verband moge ook mijn kwatrijnen-cyclus „Wordend Kristal" vermelding vinden.

Temidden van deze veertigjarigen is Gerrit Achterberg als dichter verreweg de belangrijkste. In een snelle opeenvolging publiceerde hij sinds de bevrijding een stuk of acht bundels beklemmende, magische poëzie, die ondanks het eendere tema van liefde en dood van een buitengewone rijkdom blijken. Zijn bezeten wilskracht, om door de geladenheid van het ritmische woord zijn gestorven geliefde weer tot leven te bezweren, en aldus leven en dood te herscheppen tot eendere eeuwigheid, is, zoals Fokke Sierksma in een diepgaand essay heeft betoogd, onmiddellijk verwant met het primitieve denken. Het feit, dat deze taalmagie gedoemd is te mislukken, dwingt de dichter tot een telkens herhaalde, telkens hogere inzet. Zijn poëzie zoekt geen schoonheid; maar verlossing; zij wil niet de werkelijkheid versieren, maar verandering; juist daarom echter is zij zo aangrijpend-direct van toon, als in onze moderne letteren overigens alleen voorkomt bij Gorter.

## III

De generatie die kort voor de oorlog of in de beginjaren ervan debuteerde, is uiteraard na de oorlog aangevuld met tientallen nieuwe, maar nog vaag-omlijnde talenten. Terwijl sommigen hunner de traditie van het ietwat anecdotische en ironische dichtwerk a la Greshoff en Du Perron voortzetten, zoeken anderen, mede onder Franse invloed, naar een meer romantische en symbolische poëzie, zonder evenwel dit verheven doel reeds bereikt te hebben. Tot de eerste groep, die overigens nergens als groep optreedt, mogen ondanks hun grote onderlinge verschillen, o.a. gerekend worden: A. Marja: „De Keuze" en „Van mens tot mens"; Michael Deak: „Rederijk" en „De Vrouwenval"; Reinold Kuipers: „Rendez-vous met een Remington," en Alfred Kossmann: „Het vuurwerk." Hun verschillen ontstaan mede, doordat bij Marja een sterke belangstelling is voor vragen van levensbeschouwing, bij Kuipers voor sociale verhoudingen, in het werk van Deak treft een erotisch element, terwijl Kossmann gekenmerkt wordt door zijn voorkeur voor het plastische. De tweede groep, die zich concentreert rondom het driemaandelijks orgaan Het Woord, omvat o.a. Koos Schuur: „Herfst, hoos en hagel," Gerard Diels en Jan G. Elburg. Vooralsnog is echter de impressionistische uitbeelding in de gedichten van Schuur sterker en onvertuigender, dan zijn gewenste symbolische fantasie.

Een snelle erkenning en zelfs een grote populariteit verwierf Bertus Aafjes, voornamelijk door zijn beschrijvende bundel „En voetreis naar Rome." Zijn lichtvoetig en gemakkelijk dichterschap, dat levensproblemen en rijmproblemen met eenzelfde glimlach oplost of terzijde schuift, doet denken aan een troubadour. De aard van zijn talent en zijn al te snel succes hebben hem verleid tot rijmelarijen, die de toets der kritiek niet kunnen doorstaan. Langdurig verblijf houdende in Egypte, overtrof hij daar evenwel zijn eerdere werk door het schrijven van de grote en indrukwekkende cyclus: „Het Koningsgraf."

Veel minder productief, of liever door een strengere zelfkritiek veel minder publicerend, neemt de Amsterdamse psychiatrice die zich M. Vasalis noemt, zeker geen geringer plaats in, dank zij de bijzondere kwaliteiten van haar bundel „De vogel Phoenix." Sinds zij in 1941 met „Parken en Woestijnen" haar naam in brede kring vestigde, heeft het leed haar ernst verdiept en aan haar stem een milder klank gegeven. Men kan van haar zeggen, dat zij trouw is aan Rilke's wijze advies: te schrijven niet uit stemmingen, maar uit ervaringen.

Hoewel met enig voorbehoud, zou ik als derde opmerkelijke figuur Guillaume van der Graft willen noemen. Zijn kleine bundel „In exilio" was voor de kring van poëzieminnaars een verrassing door de heldere ironie, de eerlijke zelfkennis en het originele taalgebruik. Een latere bundel „Poëzie in practijk" heeft deze trekken bevestigd en verdiept. De woordspelingen op de grens van het rationele, en de zinrijke ernst van zijn tweestrijd getuigen gelijkelijk van een modern levensgevoel, dat hier tevens een christelijk levensgevoel is en de invloed verraadt van Karl Barths theologie.

Kan men, samenvattende, moeilijk ontkennen dat in deze na-oorlogse jaren de Nederlandse poëzie verscheidene beloften en ook enige vervullingen rijk is, toch, als geheel maakt zij stellig niet de indruk van vooruitgang en bloei. De teleurstelling, gevolgd op de al te hoog gespannen verwachtingen, de dreigingen op het gebied van de buitenlandse politiek, de innerlijke vermoeidheid na vijf oorlogsjaren die geen vrede brachten: het zijn even zovele factoren ter verklaring. Het ontbreken van een normatief en leiding-gevend maandblad, en dus tevens het ontbreken van een grote stimulerende kritiek, mag men in dit verband gevolg en oorzaak beide achten. Meer dan ooit doet het gemis van figuren als Marsman en Ter Braak zich gevoelen, al blijft het een open vraag, of hun persoonlijke kracht in staat zou zijn geweest om op te tornen tegen een algemeen cultuurverlies. Maar misschien groeien reeds, onzichtbaar, de jonge krachten die over vijf of over tien jaar ons zullen verrukken met een nieuwe bloei.

---

# De Vlaamse Letteren Tijdens Het Vorige Jaar

(Van Juli 1947 tot Juli 1948)

**Door ANDRÉ DEMEDTS**

Verschillende kunstenaars van naam zijn ons gedurende het voorbije jaar ontvallen. Begin Juli 1947 overleed te Londen Frans Delbeke, die te Roeselare op 18 Mei 1890 werd geboren. In samenwerking met Gerard Walschap schreef hij enkele toneelstukken met sociale en godsdienstige strekking; zijn meeste roem verwierf hij echter met ,,Tusschen twee Werelden'' (1940), de ontroerende, maar zwoele en wat overladen, roman van een geloofscrisis. Naar het blijkt heeft hij een tweede verhaal, ,,Het zilveren Halssnoer,'' nagelaten, waarvan het verschijnen eerstdaags mag worden verwacht.

De gunstig bekende Jozef Simons, dichter, schrijver van vertellingen, reisverhalen en romans, stierf op 20 Januari 1948 te Turnhout. Hij was geboortig van Oelegem, waar hij op 21 Mei 1888 het levenslicht aanschouwde. Zijn meeste werken munten door hun volkse kleur en pittige humor uit. Als zijn beste verhaal vermelden we ,,Eer Vlaanderen vergaat'' (1923), het aandoenlijke epos van de Vlaamse frontsoldaat tijdens de eerste wereldoorlog.

Belangrijker als kunstenaar was Ernest Van der Hallen, geboren te Lier op 2 Juni 1898 en aldaar op 24 Februari 1948 overleden. Hij was oud-redacteur van ,,Jong Dietschland'' en ,,Volk,'' schrijver van sprookjes, reisverhalen, brieven en romans, waarin hij een christelijk-humanistische en Vlaams-nationale tendens voorstond. Zijn lyrisch proza bezit al de kenmerken van een dromerig en idealistisch gemoed. Onder zijn werken verdienen ,,Kristiaan, de Godsgezant'' (1928), ,,De Wind waait'' (1929) en ,,Brouwer'' (1943), een geromanceerde biographie van de beroemde zestiende-eeuwse schilder, de meeste aandacht.

Korte tijd nadat haar vijf en negentigste verjaardag, in het bijzijn van 's lands hoogste autoriteiten werd gevierd, ontviel ons op 9 Juni 1948, te Antwerpen, waar zij op 31 Januari 1853 ter wereld kwam, Maria Elisabeth Belpaire, die zich door haar studies over letterkunde en muziek en door haar mémoires naam had verworven, maar zig inzonderheid door haar maecenaat zo verdienstelijk had gemaakt, dat zij als ,,de eerste edelvrouwe van Vlaanderen'' werd vereerd. Zij was de stichtster van het maandschrift ,,Dietsche Warande en Belfort,'' dat sedert 1900 tot heden is blijven bestaan.

In de tijdschriftenwereld zijn geen belangrijke nieuwigheden aan te stippen. Wel betreuren we het verdwijnen van het poëziemaandschrift ,,Klaverdrie,'' dat tien jaar geleden werd opgericht en laatst onder de leiding van Johan Daisne, Pierre Dubois en Luc Van Brabant stond. Volgens een mededeling van de redactie is niet een gebrek aan belangstelling vanwege de lezers de oorzaak van zijn val geweest, maar wel een tekort aan degelijke medewerking, een vaststelling die op zichzelf laat vermoeden hoe erbarmelijk het met onze poëzie is gesteld.

De grote Staatsprijs voor Dichtkunst ging ditmaal naar Karel Jonckheere, voor zijn bundel „Spiegel der Zee" (1946); de Prijs der Vlaamse Provinciën werd toegekend aan het Bijbelse toneelstuk „Lucifer" (1945) van Marcel Brauns en de Guido-Gezelleprijs voor poëzie, door de Koninklijke Vlaamse Academie uitgeloofd, aan dezelfde schrijver voor zijn verzenbundel „Zangen van Onmacht" (1944).

De ongunstige toestand, die sedert de bevrijding op de boekenmarkt heerst, is in de laatste maanden zo mogelijk nog erger geworden. Gedurende het jaar 1947 verschenen in België slechts 2051 boeken, waaronder 1018 Nederlandse, 992 Franse en 41 in vreemde talen. Aldus haalt de Vlaamse uitgeverij nog het hoogste getal, maar onder de uitgegeven werken zijn veruit het grootste deel schooluitgaven, vertalingen of studies op wetenschappelijk gebied. Vooral onze jonge schrijvers hebben het moeilijk om voor hun letterkundige voortbrengselen een uitgever te vinden; zulks heeft onvermijdelijk tot gevolg, dat zich ook in de literatuur een inzinking begint af te tekenen.

Niettemin konden voor dit overzicht een twaalftal merkwaardige prozawerken in aanmerking komen. Om enige klare lijnen te kunnen trekken, hebben wij ze min of meer willekeurig in vier groepen ingedeeld.

Vooreerst komen de problemen- en strekkingsromans aan de beurt. Aansluitend bij een stroming, die sedert de oorlog in alle Europese literaturen zeer sterk is geworden, streven een deel van onze schrijvers niet zo zeer naar het scheppen van een schoon verhaal, als naar het behandelen van een actueel probleem, hetzij van godsdienstige, wijsgerige of politieke aard, dat zij in het gegeven en de personen van een roman willen belichten, om het terzelfdertijd in verband met het leven en op een intellectuele manier tot zijn recht te laten komen.

In de eerste plaats noemen we hier „Alleen de Dooden ontkomen" (1947) van de jongere Piet Van Aken, die zich in weinige jaren tot één van onze belangrijkste romanciers heeft opgewerkt. Hij verhaalt hierin de terugkeer naar hun thuis van twee jonge mannen en een vrouw, die tijdens de Duitse bezetting in het gewapend verzet hebben gestaan, daar gedroomd hebben van een nieuwe maatschappelijke ordening, en nu ervaren dat alles bij het oude zal blijven, daar de mensen voor wie zij geleden en gestreden hebben, even kortzichtig en zelfzuchtig zijn als ooit. Het boek laat door zijn strekking en rauwe beschrijving van sommige tonelen een wrange indruk. Toch is het goed geschreven, met veel aandacht voor het juiste woord en een scherp psychologisch inzicht. Het doet echter, doordien het te lang is, wat opgeschroefd aan, en meer dan eens, vraagt men zich af, waarom de schrijver zoveel belang hecht aan kleinigheden, waar de lezer de betekenis niet van snapt.

Niet alleen om letterkundige redenen, is er veel te doen geweest om „Joachim van Babylon" (1948), het eerste verhaal dat de bekende dichter Marnix Gijsen, die sedert jaren in de V.S.A. verblijft, onlangs in het licht heeft gegeven. Het is een bewerking van de Bijbelse geschiedenis van de kuise Suzanna, zoals ze door haar echtgenoot kon meegemaakt en beoordeeld worden. Joachim Van Babylon, die in de ik-vorm vertelt, en zijn vrouw als een monster van schijnheilige zelfgenoegzaamheid uitbeeldt, is Gijsen zelf, die met dit klaar en beheerst geschreven boek van het katholieke geloof afscheid neemt, om in een nationalistisch stoïcisme op te gaan. Het werk bezit veel goede hoedanigheden; alleen lijkt het ons iets te opzettelijk en te strikt perzoonlijk, om zich als zuiver kunstwerk te kunnen handhaven.

In het werk van Anton Van de Velde, en niet het minst in „God en de Wormen" (1947), ligt meer tendens dan voor zijn gaafheid wenslijk is. Deze toekomstroman beschrijft op een vizioenaire manier het einde van de laatste mensen, die een atoomoorlog hebben overleefd en zo weinig geleerd, dat zij opnieuw beginnen, alsof er niets was gebeurd. Van de Velde beschikt over een verbeelding, die paal noch perken kent, en hem regelmatig het verband met de werkelijkheid doet verliezen en verder over een sprankelende en lenige stijl, waarvan de virtuositeit evenwel het tekort aan een diep menselijke inhoud niet kan vergoeden.

Dit jaar herdenken wij onze Boerenkrijg, de strijd van duizende Vlaamse boeren, die in 1798 voor „outer en heerd" tegen de Franse bezetters in opstand kwamen, en, slecht bewapend als zij waren en door de rest van de bevolking aan hun lot overgelaten, een bloedige nederlaag leden. Het feit gaf aanleiding tot het verschijnen van verschillende historische romans, waaronder er twee voorkomen, die zich aan onze belangstelling opdringen.

In „Jan Tervaert" (1948) van Filips De Pillecijn vinden wij de twee hoofdkenmerken van zijn kunst terug. Enerzijds een kloek episch element in die hoofdstukken waarin hij de even hopeloze als heldhaftige gerechten van de Boeren verhaalt, en anderzijds een bijna lyrische dichterlijkheid in de verwording, waar hij de raadselen van een vrouweziel ontleedt en blootlegt. De Pillecijn is altijd een voortreffelijk stylist geweest; maar het dubbele karakter van zijn kunstenaarschap heeft hem reeds meer dan eens het bouwen van een gesloten verhaal verhinderd. Het mangelt ook zijn jongste boek aan eenheid; het is een verzameling knap geschreven hoofdstukken, maar geen stevige roman.

Beter gebouwd, maar op sommige plaatsen echt melo-dramatisch van atmosfeer, is „Niet wanhopen, Maria Christina" (1948) van F. R. Boschvogel. Deze roman verhaalt de lotgevallen van een West-Vlaamse molenaar en zijn familie gedurende de Franse overheersing, op het einde der achttiende eeuw. Het is een boek vol spannende gebeurtenissen en conflicten, waarin verschillenden ten onder gaan; vol zonde en verdriet; maar ook vol trouw en liefde, waar het de zielegrootheid verheerlijkt van de Vlaamse moeder, die zich door de tegenslagen niet laat ontmoedigen en de toekomst van het geslacht veilig stelt. Het boek is volks van toon en door een warm hart bezield; het had een groot werk kunnen worden, als Boschvogel minder aan zijn romantische vertedering had toegegeven.

In een derde afdeling rangschikken wij enkele psychologische verhalen, waarin de uitvoerige ontleding van zielkundige toestanden en problemen hoofdzaak is. Tien jaar na het verschijnen van zijn laatste roman, gaf de zeven en zeventigjarige Stijn Streuvels thans „Beroering over het Dorp" (1948) in het licht, een verrassing, hoewel het tamelijk goed aan een vroeger verhaal uit „Open Lucht" herinnert, voor degenen die de grote West-Vlaming, al te eenzijdig, boven alles als de meesterlijke beschrijver van de natuur beschouwen. Het gebeuren is op een boerendorp gesitueerd en speelt zich af rond de strijd voor het burgemeesterschap, die tussen een rentenier en zijn tegenstrevers is ontbrand. Streuvels beeldt, zonder persoonlijke inmenging en zonder beschrijvingen, rustig en wijs, de opvatting uit, „dat we allen om 't even kleine mensen zijn en in een kleine wereld samengehokt zitten." Ondanks de adem van een groot kunstenaarschap, die men er soms in voelt, is „Beroering over het Dorp" over het algemeen te mat en te anecdotisch gebleven, om onder het beste werk van Streuvels te worden medegeteld.

Een der opmerklijkste boeken van het jaar is ongetwijfeld „De Man die zijn Haar kort liet knippen" (1947) van Johan Daisne. Deze zeer vruchtbare en niet minder begaafde auteur geeft in dit verhaal de biecht van een man, die onder de invloed van een onbeantwoorde liefde langzaam tot waanzin vervalt. Op een onvergetelijke wijze wordt verteld hoe hij de vrouw, wier beeld zijn dagen en nachten heeft vervuld, na jaren opnieuw ontmoet en een moordaanslag op haar pleegt, waarop zijn opsluiting in een krankzinnigengesticht volgt. Voortdurend werken droom en werkelijkheid, het ingebeelde en het waarneembare leven op elkander in, zodat een wondere beklemmende atmosfeer ontstaat, waarvan de toverachtige aantrekkingskracht nog word verhoogd door de sprankelende en persoonlijke taal waarin het werk is gesteld.

Volledigheidshalve vermelden we als laatste titel in deze groep „Voor de Avond valt" (1947) van André Demedts.

Als een overgang naar de afdeling zedenromans, beschouwen wij „De oude Klok" (1947) van Ernest Claes, een vervolg op „Jeugd," waarmede het de innige toon van de herinnering, de zachte weemoed en zuiverende humor gemeen

heeft. Claes buigt over zijn leven terug en vertelt over zijn jongelingsjaren, veel kleine wederwaardigheden, die voor hun tijd en de schrijver kenschetsend zijn, maar in hoofdzaak waarde krijgen, omdat zij dienst doen als een spiegel, waarin de trekken van de kunstenaar onverholen staan weerkaatst. Kan „De oude Klok" niet als een grootse schepping gelden, dan toch is het een innemend en menselijk werk.

Sedert jaren schreef de bejaarde Van Nu en Strakser Emmanuël De Bom aan een uitgebreide roman over zijn geboortestad Antwerpen. Nu is het boek onder de titel „Het Land van Hambeloke" (1947) verschenen. Het brengt de geschiedenis van een kleermakersfamilie, gesteld tegen de achtergrond van het openbare leven in de Scheldestad en beheerst door de figuur van de koetsier Hambeloke, die als een verpersoonlijking van de volkse geest van Antwerpen optreedt. Het werk is merkwaardig als zedenschildering van de kleine burgerij in ons land, maar mist de bezieldheid die het kenmerk is van een kunstwerk, dat uit een onweerstaanbare scheppingsdrang is ontstaan.

Valère Depauw liet het tweede deel van zijn trilogie over de mechanisatie van de textielnijverheid en het ontstaan van de arbeidersbeweging in ons land verschijnen. Het heet „Niet versagen, Mathias" (1948) en handelt over de strijd die de weeffabrikant Mathias Wieringer moet voeren om zijn concurenten te weerstaan. Terzelfder tijd wordt op een indrukwekkende manier de ontwikkeling van de socialistische vakverenigingen geschetst. Depauw is geen machtig talent en geen sterk taalkunstenaar; toch hij slaagt erin om eerlijk en waarachtig mensen en toestanden uit te beelden.

Om dit overzicht van onze prozakunst te besluiten, vestigen wij nog even de aandacht op een tweetal romans van Aster Berkhof, een jongere, die in weinige jaren een verbluffend meesterschap in het schrijven van ontspanningsliteratuur heeft bereikt. Zijn boeken zijn boeiend van inhoud en in een vlotte en verzorgde stijl gesteld; zijn karaktertekening is verantwoord en natuurlijk; maar zijn gegevens zijn steeds zodanig gekozen, dat er meer met de wensen van een bepaalde soort lezers dan met de eisen van de waarachtigheid wordt rekening gehouden. Van hem zagen „Rotsen in de Storm" (1947) en „De Houtvester van St. Gallen" (1948) het licht.

Terloops hebben wij reeds aangestipt, dat er nog geen tekenen zijn, die laten verhopen, dat de inzinking die onze poëzie sedert de bevrijding doormaakt ten einde loopt. Vooral de jongeren blijven in gebreke en geven blijk van zulkdanig gemis aan persoonlijkheid, dat hun werk slechts een weergalm is van de voorbeelden die hen beïnvloed hebben. Op een totaal van ongeveer twintig bundels, komen er amper twee voor, die werkelijk belangrijk zijn. De eerste, „Najaar van Hellas" (1947) is van die hand van Anton Van Wilderode, die in dit werk de bronnen van de Europese beschaving blootlegt en zich afvraagt of in ons werelddeel nog de krachten en de wil tot een overwinning op de machten van de ondergang aanwezig zijn. Van Wilderode heeft zich een eigen uitdrukkingswijze geschapen, intellectueel, rhythmisch zuiver, en zo rijk aan klank en beeld, dat wij niet aarzelen „Najaar van Hellas" naast de beste Vlaamse poëzie uit het verleden kwarteeuw te leggen.

Van Maurice Roelants verscheen „Pygmalion" (1947), een verzameling strofische gedichten omheen het bekende mythologische motief, die, romantisch naar de inhoud en klassiek naar de vorm, aan een gevoel van stoïsche meewarigheid met de tragiek van de menselijke staat uiting geven.

Verder verdienen enige belangstelling „Verzen van Gedachtenis" (1947) van Achiel Leys, „Op het Espalier der Maanden" (1948) van René Verbeeck, „Preludium" (1947) van Nic Van Beeck en „Pygmalion" (1947) van de debutant August Vercauteren.

Op toneelgebied kennen wij geen enkele nieuwe uitgave, die zelfs maar middelmatig is. Onze officiële schouwburgen en veel liefhebberskringen doen nochtans lofwaardige pogingen om werk van Vlaamse schrijvers voor het voetlicht te

brengen. Er verschijnt evenwel niets dat op peil staat, zodat tijdens het laatste toneelseizoen de meeste bijval werd behaald met die spelen van Gaston Martens, die ongeveer twintig jaar geleden geschreven werden.

Ook de oogst aan goede studies over onderwerpen in betrekking met de letterkunde is niet overvloedig geweest. Clement Bittremieux publiceerde een scherpzinnige studie „P. N. Van Eyck" (1947), die de Hollandse dichter alle recht laat wedervaren en M. E. Tralbaut vertelde, te lang uitgesponnen en te gemeenzaam van toon, zijn persoonlijke herinneringen aan Felix Timmermans in „Zo was de Fée" (1948), een boek dat er veel toe bijdragen kan, om de figuur van onze beroemde romancier juister te leren kennen.

Alles samen is het geen schitterend jaar geweest. De crisis in het boekbedrijf draagt er enige schuld aan; maar ons inziens ligt de hoofdoorzaak bij de onrust die ons volk bevangen houdt. De tragische gevolgen van de oorlog en van de bestraffing werken samen met die vrees voor een nieuwe wereldstrijd, om een stemming van ontmoediging, wrok en moeheid te scheppen, die veel geestelijke krachten verlamt. Nochtans is het juist in een tijd als de onze, dat het grote werk wordt voorbereid, door het gebeuren zelf en het bezinksel dat het in ziel en hart achterlaat. Misschien mogen wij het begroeten, een volgend jaar.

# Die Franse Letterkunde Na Die Oorlog

**Deur Prof. dr. MARIUS VALKHOFF**

Dit is nie gemaklik vir die belangstellende in die Franse letterkunde, om in die baie romans, digbundels, toneelstukke en tydskrifte, wat na die Oorlog verskyn het, sy weg te vind nie, want die geesteslewe van die huidige Frankryk doen hom op die eerste gesig nogal chaoties voor. Maar dit is juis die kuns van die kritikus om die „chaos" tot 'n „kosmos" te maak, om orde in die skynbare wanorde te bring, en so hoop ook ek om hier die leser, so nie 'n volledige beeld, dan tog 'n kyk op die problematiek van die na-oorlogse letterkunde en op die vernaamste skrywers se werk te gee.

Vier groot strominge sou 'n mens al dadelik kan onderskei: katolisisme, sosiaal-humanisme, eksistensialisme en kommunisme.

Daar is allereers die ou generasie van vóór die oorlog, wat rustig voortskrywe. Katolieke as Paul Claudel of Francois Mauriac. Claudel het onlangs na 42 jaar 'n nuwe uitgawe gepubliseer van sy uiters seldsame *Partage de Midi* (Verdeling op die Middag), 'n vierhoeksdrama — nie 'n driehoeks- nie — met één vrou en drie manne, en die psigologiese komplikasies, wat onder 'n tropiese hemel daaruit ontstaan. Mauriac het onder die Duitse besetting die nasionale verset van die skrywers georganiseer. Hierdie sombere, maar talentvolle romanskrywer het hom nou veral in die joernalistiek begewe en skrywe gereeld hoofartikels in „Le Figaro." Kort gelede nog (20 Junie) 'n patetiese beskouing oor „Les derniers feuillets de Faust," „die laaste blaadjies van Faust," dit wil sê van André Gide se dagboek: Mauriac betreur dit dat Gide nie daarin geslaag is, om die geloof van sy jeug te hervind nie. Sy toneelstukke, *Asmodee* en *Les Mal-aimes* (Die sleg-beminde*s*), kan ek nie baie geslaag vind nie. As jongeres noem ek: Henri de Montherlant, wat hom deur sy laaste, aangrypende toneelstuk *Le Maitre de Santiago* (Die Grootmeester van die orde van Santiago), uit die roue 16e eeuse Spanje, onder die katolieke plaas, en die vurige essayis Georges Bernanos. Voor sy dood, in hierdie maand Julie, het hy nog 'n boeiende roman uitgegee *Monsieur Ouine* (Meneer Ouine), wat veel van 'n speurverhaal het.

Die humanitêre en sosialistiese stroming het ook nog vermaarde verteenwoordigers in die ou generasie. Georges Duhamel, wat altyd gesweer het dat hy g'n dedenkskrifte sou publiseer nie, doen nou nie anders dan herinneringe in die lig gee. Ook het hy sy familieroman oor die Pasquiers beëindig met *La Passion de Josine Pasquier* (Die hartstog van J.P.). Dieselfde het Jules Romains gedoen, wat hierdie jare met die laaste 4 van sy 24 dele *Les Hommes de bonne volonte* (Die mense van goeie wil) sy tamelik ongelyke, dog meestal belangrike roman-epos besluit. Dit is in Frankryk 'n gebruiklike grap, om te sê, dat die „mense van goeie wil" Jules Romains se geduldige lesers moet wees! Romains is die uitvinder van die unanimisme, die opvatting dat elke groep: volk, stad of club, 'n metafisiese eenheid vorm met 'n eie gedragslyn en dat die individue daarvan eintlik slegs selle is. In hierdie verband sou ek minstens nog Jean Guéhenno moet noem met bv. sy simpatieke boekie oor *La France dans le Monde* (Frankryk in die wêreld) en André Malraux, wat van links-rewolusionêr in die Spaanse burgeroorlog (sy boek *Espoir*, Hoop), nou 'n vurige aanhanger van

Generaal de Gaulle geword het; van daardie boek en sy avonture in die Spaanse broederstryd is onder sy leiding 'n pragtige rolprent gemaak, wat verdien om vir 'n elite vertoon te word. Maar liewers as meer name te gee (bv. dalk die van Charles Plisnier) verkies ek om lang stil te staan by die twee figure wat ek as die grootste van ons tyd beskou, naamlik André Gide en Antoine de Saint-Exupéry.

André Gide het ook die merkwaardige eer te beurt geval dat sy roman uit 1920, *La symphonie pastorale* (Die landelike simfonie), verfilm is. Die uitstekende spelleier Jean Delannoy en Pierre Blanchar met Michèle Morgan, as die sondige dorpsdominee en die blinde meisie waarop hy onbewus verlief word, het hierdie rolprent tot 'n meesterstuk gemaak. Ek dink dat Gide, wat hom altyd ver hou van publisiteit, in sy hart darem wel tevrede sal gewees het met die uitsonderlike onderskeiding van die Nobelprys. „Die Nobelprys vir letterkunde, sê die motivering, is aan mnr. André Gide toegeken, vir die belangrikheid en die kunswaarde van 'n werk, waarin hy die probleme van die menslike lewe met 'n onversaagde liefde vir die waarheid en 'n diepe psigologiese insig uiteengeset het." Gide is wel 'n baie besondere figuur: protestant sonder meer te glo nie, amoralis[1], krities teenoor elke ortodoksie, sowel die kalvinistiese as die kommunistiese, en ewewel met 'n diepe sosiale gevoel. Allerlei delikate onderwerpe, soos die negervraagstuk, die homoseksualiteit of die onvryheid in die deur hom eers bewonderde en daarna besogte Sowjet-Unie, het hy sonder aarseling behandel. Ons is hier veral geïnteresseer in die naoorlogse werk van hierdie groot skrywer, en ek vermeld dus sy *Journal* (Dagboek) oor die eerste oorlogsjare (1939-1942), wat in 1946 as boekie verskyn het en wat Gide in die tydskrifte „L'Arche" (Die Boeg) en „La Table Ronde" (Die ronde tafel) voortgeset het, en voorts sy historiese novelle *Thésée*. Dit is 'n spesiale genoeë, om in sy dagboek hierdie denker se fyne en oorspronklike gedagtes te lees, wat steeds belangrik is. Met 'n ligte ironie en 'n glimlaggende skeptisisme voorgedra, en gegiet in 'n volmaakte Frans, wat aan die beste klassieke outeurs herinner: 'n Montaigne, Pascal, Voltaire of Flaubert, behoor Gide se prosa tot die rykste van ons eeu. *Thésée* (Theseus), die held uit die Oudgriekse mitologie, die eggenoot van *Phèdre*, deur Racine verewig, is hier ten tonele gevoer as die lewensgenietende man van die daad, eerlik maar ook sonder weer al te baie gewetensbesware. Hy is die handelende en beskouende hoofpersoon in die min of meer humoristiese verhaal van die besoek aan die hof van Kreta en die geveg teen die Minotaurus, die liefdestorie met Ariadne, die skaking van Phaedra en, aan die end, die ontmoeting met Oedipus, in teenstelling met Theseus, 'n mistikus, wat aan die onsienbare wêreld en lyding die voorkeur gee.

Dit is geen toeval nie, dat Gide die vernaamste boek van Antoine de Saint-Exupéry, *Terre des Hommes* (Land van die mense, 1939) by die groot publiek ingelei het. Hierdie skrywer-loods besit dieselfde liefde vir die menslike uitinge en openbaringe. Ook is hy 'n pionier, sowel in die aviatiek as in die letterkunde, en as sodanig sal Gide vir hom hooggeskat het, soos 'n tweede Theseus! Saint-Exupéry het in die Franse lettere, wat vrywel doodgeloop was in allerhande psigologiese en seksuele haarklowerye en verfyninge, 'n totaal nuwe geluid laat hoor. Hy het die dood gevind in diens van die vaderland op 'n verkenningsvlug in die oorlog. In *Pilote de guerre* (Oorlogsloods), wat na die Vrede verskyn het, kry ons sy ondervindinge uit die verskrikkelike dae van Mei en Junie 1940, en ons kan ons na die lesing van sy boeke, so baie goed voorstel hoe hy verdwyn het . . . 'n Mens behoef net die ontroerende bladsye oor te lees in *Terre des hommes*, waar hy vertel hoe die beroemde Franse loods Mermoz oortyd is en swyg, en hoe sy vriende na 'n aantal minute met matematiese sekerheid weet, dat hul maat vir ewig in die Atlantiese Oseaan ondergegaan is. Nagelate werke is nog die mooi kinderboek *Le Petit Prince* (Die kleine prins), wat ook ouere persone kan behoor, *Lettre a un otage* (Brief aan 'n gyselaar) en onlangs verskene, *La Citadelle* (Die burg), wat onvoltooi is en nie van sy beste boeke nie.

[1] Dit is ook die strekking van die titel van sy roman *L'immoraliste* (1902): nie on-sedelik nie, maar „jenseits des Guten und Bösen."

'n Skets van die geestesstrominge in die naoorlogse Frankryk sou onvolledig wees sonder 'n beskouing oor die eksistensialisme. Die eksistensialiste hoor dikwels die verwyt dat hul leer 'n modebevlieging is, en dat hy spoedig weer vergete sal wees. Seker is daar baie snobisme in die geskerm met Sartre en sy dik boeke[2], wat min mense gelees het. Nogtans is die eksistensialisme 'n stelsel, wat lank vóór Sartre groot verteenwoordigers gehad het, soos Kierkegaard, Heidegger of Jaspers, en wat ook die hedendaagse letterkunde diep beïnvloed het. Jean-Paul Sartre self is 'n voortreflike toneelskrywer en ek moet beken dat ek hom as sodanig die meeste waardeer. Sy laaste stuk, *Les Mains sales* (Die vuil hande) is beklemmend in sy aktualiteit: die probleem van die opregte rewolusionêr, wat in die Versetsbeweging eerlik wil bly, ,,sy hande skoon wil hou," en as slagoffer val van die slinkse taktiek van Moskou. Ons voel dat Sartre in daardie land ,,Illyrië" 'n stuk van die wrede stryd tussen Tito en Michailovitsj uitgebeeld het. Al sy werk dra die stempel, hier meer daar minder, van sy wysgerige denkbeelde. Sartre self het in 'n 140 kleine bladsye helder die hooftrekke van sy leer vir die deursnee leser verklaar: *L'Existentialisme est un humanisme* (Die eksistensialisme is 'n humanisme, 1946). Simplisties uitgedruk kom dit hierop neer dat die mens goed is, omdat hy goed handel, en nie goed handel, omdat hy goed is nie. Die mens bestaan deur sy dade en hy beskik ieder oomblik oor die keuse, om iets te doen of na te laat. Sy wil is volkome vry en hy is dus altyd verantwoordelik vir sy handelinge. Daaruit kan by hom 'n sekere angs voorkom, temeer omdat sy dade, deur sy voorbeeld van mens wat kies, die ander mense bind; daardie angs ken al die verantwoordelike persone. Vir God is in hierdie sisteem g'n plek nie en daarom sal die mens homself verlate voel, wanneer hy nie handel nie. God bestaan slegs vir sover die mens vir Hom skep. Hierdie laaste idee is baie konsekwent in die toneelstuk *Les Mouches* (Die Vlieë) uitgewerk. Daar die mens alleen deur die projeksie van sy eie dade in sy omgewing bestaan, en hy daardie dade ook kan agterweë laat, kry die persone in die eksistensialistiese letterkunde iets onvas en lyk die handeling in die kunswerk baiemale onsamenhangend. Daardie indruk kry ons sterk uit die owerigens goeie novelle van Albert Camus, *L'Etranger* (Die vreemdeling). Die skrywer verweer hom danig teen die aantyging dat hy eksistensialis sou wees, maar ek hou daaraan vas, dat *L'Etranger* 'n eksistensialistiese verhaal is[3]. Die laaste roman van Camus, *La Peste* (Die pes), die boek van die dag, gaan meer in unanimistiese rigting. Vir iemand wat 'n betekenis in die menslike lewe soek of vind is die eksistensialisme 'n baie troostelose ding!—Die mooie, troue en skrandere volgelinge van die meester Sartre is Simone de Beauvoir, wat ook 'n vermelding verdien om haar roman *Tous les hommes sont mortels* (Al die mense is sterflik, 1946) en haar toneelstuk *Les bouches inutiles* (Die onnodige monde), altwee die moeite werd om te lees.

'n Afsonderlike plek in hierdie geestesstroming neem die katolieke wysgeer Gabriel Marcel in, ofskoon ook hy op die oomblik die titel van eksistensialis verloën! Sy hele werk is kort gelede deur die Franse Akademie met die Groot Prys vir Literatuur bekroon. Ouer, en dalk ook wyser as Sartre, is hy nie alleen outeur nie, maar tewens komponis van liedjies en skrywer van toneelkronieke. Gabriel Marcel is selfs medium en sy laaste boek, *Journal metaphysique* (Metafisiese dagboek), het dan ook wat nou heet 'n parapsigologiese strekking. Sy houding ten opsigte van die eksistensialisme is goed deur P. Foulquié bepaal in sy handige studie oor *L'Existentialisme* (in die reeks ,,Que sais-je?").

As vierde stroming wil ek die kommunistiese letterkunde noem. Die kommuniste het hul stadigaan van die sosiaal-humanitêre skrywers afgeskei, wat weer die kommuniste die rug toegekeer het. Hulle beskik oor voortreflike

[2] Ek dink bv. aan *L'Etre et le Neant* (Die Syn en die Niet-syn) of sy driedelige roman *Les Chemins de la Vie* (Die weë van die lewe). Die belangwekkende maandskrif van die eksistensialiste is ,,Les Temps Modernes" (Die nuwe tye).

[3] Merkwaardig is dat vóór hierdie eksistensialistiese stroming romanskrywers al eksistensialisties geskrywe het, so bv. Ernest Hemmingway in sy *Farewell to arms*.

kragte soos die digters Louis Aragon en Paul Eluard en oefen 'n sterk aantrekkingskrag uit op links-gerigte denkers. So het Emmanuel Mounier met sy personalistiese tydskrif *Esprit* (Gees) steeds meer in hul kielwater kom vaar[4], en ook die knap essayis Julien Benda is nou aan hulle verwant. Van *Esprit* is dit te snaakser, omdat die personalisme, wat ook in die Hollandse Versetsbeweging baie aanhangers gehad het oorspronklik as 'n verdediging van die menslike persoonlikheid teen elke kollektiwisme begin het! Daarenteë is die bekende protestantse personalis Denis de Rougemont aan sy vryheidsideaal trou gebly. Ook die internasionalistiese maandskrif *Europe* met die begaafde kunskritikus Jean Cassou hoort in hierdie kommunistiese omgewing tuis. Hierdie twee is baie leesbare tydskrifte, wat egter nie van *La Pensee* (Die gedagte) gesê kan word nie, die tipiese verteenwoordiger van die onverdraagsame rasionalisme en die Stalinistiese party-ortodoksie. *Les Lettres Francaises* (Die Franse lettere) is ondanks sy titel 'n politieke weekblad in die volle sin van die woord. Toe Gide die Nobelprys toegeken was, het die kritikus Kanapa één sinnetjie ten gunste van die Duitsgesinde staatshoof Pétain uit die *Journal* gelig, om hom te beklad, terwyl op die volgende bladsy Gide hom al vir De Gaulle uitspreek! Dit is 'n tipiese staaltjie, hoe die metodes uit die politieke stryd in die literêre kritiek oorgebring word.

Daar is nog baie persoonlikhede om te behandel, maar ek moet ophou en noem net onder die oueres: die simpatieke skryfster Colette, die uitbeelder van die skone Provence, Jean Giono en die eksentrieke kunstenaar Jean Cocteau (met sy interessante rolprent *La Belle et la Bête* (die Skone en die Dier), onder die jongeres: die digter Pierre Emmanuel, die toneelskrywers Jean Anouilh en Jean Salacrou, die novellis Vercors en die romanskrywer Marcel Aymé. Natuurlik sou daar ook wel ander strominge aan bogenoemdes toegevoeg kan word, soos die surrealisme, maar ek meen dat hierdie oorsig voldoende is, om 'n indruk te gee van die vernaamste.

---

[4] In sy reisbeskrywing *L'Ordre régnét-il a Varsovie?* (Heers daar orde in Warsaw,) in „Esprit" van Junie 1946 kies hy bv. party vir die Russies-gesinde minderheidsregering teen die oorgroot massa van die Poolse volk, omdat die l.g. die histories noodsaak nie verstaan nie. In Holland ken ons daardie argumente uit die tyd van die Duitse besetters!

# NUWE AFRIKAANSE BOEKE

## Bibliografie van Afrikaanse Boeke, September 1947 tot 31 Augustus 1948

(Saamgestel deur Dr. P. J. NIENABER)

A

1.—ALBERTYN, A. L. Die geraamte getuig. Kaapstad, Unie-volkspers, 1947. 218 bl. 7⅝ x 5½. 9/3 pv. 9/-, 9/6. 6.12.1893.

2.—AUCAMP, Gerhard, *redakteur*. Suid-Afrikaanse heldegalery. Kaapstad, M. Rieck, 1947. x, 238 bl. foto's. 11½ x 9½. 30/- pv.

B

3.—BAZIN, René. Die sterwende aarde; vertaal deur G. Dekkker. Kaapstad, Nasionale pers, 1948. 240 bl. 7½ x 5½.

4.—BENONI, Stadsraad. 'n Beskrywing van die Oostelike Witwatersrand ter ere van die besoek van Hulle Majesteite die Koning en Koningin en hulle Koninklike Hooghede die Prinses Elizabeth en Prinses Margaret aan Benoni op Woensdag, 2de April 1947. Benoni, Stadsraad, 1947. 6, 6 bl. 9⅝ x 7½. pap.

5.—BERG, J. van den. Suksesvolle Christelike opvoeding en tug van kinders. Kestell, die skrywer, Bothastraat, s.j. [1948]. 17 bl. 7⅞ x 5⅜. pap. 6d.

6.—BERG, Willem van der. 'n Profeet in die Boland. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1948. 234 bl. 7½ x 5. 9/- (9/6)

7.—— Tema en variasies. Kaapstad, Nasionale pers, 1947. 313 bl. 7½ x 5½. 8/- (8/6).

8.—BEUKES, Dricky. Siel, jy het baie goed. Kaapstad, Maskew Miller, s.j. [1947]. 164 bl. 8½ x 5½. 8/6 (9/-).

9.—BEUKES, dr. Gerhard J. Die moderne eenbedryf. Pretoria, J. L. van Schaik, 1947. 197 bl. bibl. 8½ x 5⅜. karton. 18/6 (19/3).

10.—— Die swart engel. Pretoria, J. L. van Schaik, 1947. 94 bl. 7⅞ x 5⅜. karton. 5/9 (6/-).

11.—BINGLE, *dr*. H. J. J. Die godsdienstige leiding van die voorskoolse kind. Johannesburg, Voortrekkerpers, 1948. 86 bl. 7 x 5½. Pap. („Kinderopvoeding-reeks," nr. 2). 3/6 (4/-).

12.—BLAKEMORE, Stella. Hoofmeisie Kobie. Pretoria, J. L. van Schaik, 1947. 195 bl. 8½ x 5⅜. 8/6 (9/-).

13.—KROGH, Theunis. Raaisels op Keurboslaan, Pretoria, J. L. van Schaik, 1947. 191 bl. illus. 8½ x 5⅜. („Keurboslaan-reeks," nr. 8). 8/6 (9/-).

14.—— Spanning op Keurboslaan. Pretoria, J. L. van Schaik, 1947. 194 bl. illus. 8½ x 5⅜. („Keurboslaan-reeks," nr. 7). 8/6 (9/-).

15.—BOOTH - CLIBBORN, Catherine. Liefde en verlowing; vertaal deur Berta Smit. Stellenbosch, C.S.V., 1948. 80 bl. 7½ x 5. 5/6.

16.—BOSMAN, Danie. Gertjie is die bruid. Johannesburg, Gallo, s.j. [1947]. 2 bl. 11½ x 8⅝. Pap. („Die singer-reeks Afrikaanse melodieë," nr. 60). 1/3.

17.—— Net 'n stille uurtjie. Pretoria, Meyerling, bus 1344, s.j. [1948]. 2 bl. 11½ x 8½. Pap. 1/6.

18.—— Vetkoek. Johannesburg, Gallo, s.j. [1947] 2 bl. 11½ x 8⅝. Pap. („Die singer-reeks Afrikaanse melodieë," nr. 59). 1/3.

19.—BOSMAN, *dr*. Louis. Feite oor drankmisbruik. Stellenbosch, C.S.V., 1947. 41 bl. 8⅝ x 5½. Pap. 1/6 (1/9).

20.—BOTHA, Jack, en HEERDEN, Johan S. van. Boks is maklik: 'n handleiding vir boksers en instrukteurs. Johannesburg, L. & S. boek- en kunssentrum, 1947. 138 bl. illus. 7⅛ x 4⅞. Pap. 6/- (6/3).

21.—BOTHA, *ds*. J. C. Volg my. Stellenbosch, C.S.V., 1947. 149 bl. 7½ x 5. 6/9.

22.—BOTHA, Lorraine, Anna. Die keuse. Bloemfontein, Nasionale pers, 1948. 109 bl. 7⅞ x 5½. Pap. 5/- (5/6).

23.—BOTHA, Nelly. Kaperjolle van Rits, deur Nelly. Johannesburg, Afrikaanse per-boekhandel, 1947. 49 bl. 7½ x 4⅞. Pap. („Sonstraal-reeks," nr. 31). 1/6 (1/9).

24.—— Pietie en Rits in Dwergland, deur Nelly. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1948. 44 bl. 7⅛ x 4⅞. Pap. („Sonstraal-storieboekies," nr. 40). 1/6 (1/7).

25.—— Die Vlokkie-mense, deur Nelly. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1947. 37 bl. 7½ x 5. Pap. („Sonstraal-storieboekies," nr. 28). 1/3 (1/4).

26.—BOTHA, P. W. Aanvalle op dr. D. F. Malan oor sy kleurbeleid: wanvoorstellings en die feite. Johannesburg, Voortrekkerpers, drukkers, s.j. [1948] [4] bl. 9⅞ x 7⅞. Pap.

27.—BOUWS, Jan. Die eerste klavierboek. Johannesburg, L. & S. boek- en kunssentrum, s.j. [1947]. [32] bl. 10½ x 7. Pap. 3/-.

28.—— Twaalf liedjies vir klavier. Johannesburg, L. & S. boek- en kunssentrum, s.j. [1947]. 14 bl. illus. 6 x 9½. Pap. 1/6.

29.—— Die tweede klavierboek. Johannesburg, L. & S. boek- en kunssentrum, s.j. [1947]. [32] bl. 10¼ x 7. Pap. 3/-.

30.—BREMER, Greta, en MARITZ, Ina. Beweging en spel vir die kleinspan. [Kaapstad], Nasionale pers, 1947. 88 bl. illus. 7 x 5¼. Pap. 3/- (3/3).

31.—BREWIN, George. Ridder van die wapad. Kaapstad, Nasionale pers, 1947. 311 bl. 7¼ x 5½. („Ons eie biblioteekskema, jg. 2 nr. 7). 8/- (8/6).

32.—BRINK, dr. Hercules Enslin. Eksperimentele fisiologie. Stellenbosch, Universiteitsuitgewers, 1948. xi, 272 bl. illus. 8¾ x 5⅞.

33.—BRITS, J. J. Oggendskadu's. Johannesburg, Voortrekkerpers, 1948. 258 bl. 7¼ x 5½. 8/9 (9/3).

34.—— Op skool met Josina. Pretoria, J. L. van Schaik, 1948. 203 bl. illus. 7⅝ x 5½, karton. 8/- (8/6).

35.—BROEKHUIZEN, Johanna van. Die paddakoor en ander gediggies. Pretoria, J. L. van Schaik, 1947. 72 bl. illus. 9½ x 6⅞. Karton. 5/6 (5/9).

36.—BRUGGEN, J. R. L. van. En lank die nag wat voorlê . . . Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1947. 292 bl. 7½ x 5¼. 9/- (9/6).

37.—BRUWER, H. J. Wintersveld-toe. Pretoria, J. L. van Schaik, 1947. 44 bl. illus. 7¼ x 5¼. Pap. („Uit eie bodem"). 1/9 (2/-).

38.—BUCKTON, Frank. The mountain song/Lied van die berge; English words by Jessie Buckton; Afrikaans words by M. Linde. Kaapstad, R. Müller, 1947. 4 bl. 12¼ x 9¼. Pap. 2/6 (2/9).

39.—BURROUGHS, Edgar Rice. Avonture van Tarzan, vertaal deur A. M. van Schoor. Johannesburg, Afrikaanse persboekhandel, 1947. 202 bl. 7½ x 5. („Tarzan-avonture," nr. 5). 8/6 (9/-).

40.—— Die seun van Tarzan; vertaal deur A. M. van Schoor. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1947. 268 bl. 7½ x 5⅛. („Tarzan-avonture," nr. 6). 8/6 (9/-).

41.—— Tarzan, die magtige; vertaal deur A. M. van Schoor. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1948. 309 bl. 7½ x 5. („Tarzan-avonture," nr. 8). 8/6 (9/-).

42.—— Tarzan die triomfantelike; vertaal deur A. M. van Schoor. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1948. 309 bl. 7½ x 5. („Tarzan-avonture," nr. 9). 8/6 (9/-).

43.—— Tarzan, koning van die oerwoud; vertaal deur A. M. van Schoor. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1947. 175 bl. 7½ x 5. (Tarzan-avonture nr. 7.) 8/6 (9/-).

44.—BUUREN, J. G. van, skuilnaam. Rooihaan van der Linde. Johannesburg, Voortrekkerpers, 1947. 370 bl. 7¼ x 5¾. 9/6 (10/-).

45.—BERNHARDT, Rudolph. Moord op rotstuine. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1948. 186 bl. 7 x 4⅜. („A.P. sakbiblioteek," nr. 102). 3/9 (4/-)

C

46.—CAIN, James M. Satan is die maestro. Johannesburg, Die goeie hoop uitgewers, 802 Afrika-huis, s.j. [1947]. 133 bl. 7⅛ x 5. Karton.

47.—CAMPBELL, J. L. Die wonderwerk van Peille. Kaapstad, Pegasus uitgewers, bpk., s.j. [1947]. 141 bl. 7¼ x 5⅜. 8/-.

48.—CELLIERS, Jan F. E. Bloemlesing uit die gedigte van Jan F. E. Celliers, deur C. M. van den Heever en P. J. Nienaber. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1948. 204 bl. 7 x 5.

49.—CHASE, James Hadley. Eva: die verhaal van 'n gevalle vrou. [Vertaal uit Engels]. Johannesburg, Die goeie hoop uitgewers, bus 972, s.j. [1948]. 293 bl. 7⅛ x 5⅛. 9/6 pv.

50.—CHRISTELIKE STUDENTEBOND, Hoofbestuur. Vroeg in die môre: 'n C.S.B. se dagboek. Stellenbosch, C.S.V. 1948. 382 bl. 7½ x 5¼. 6/6.

51.—CILLIE, Hettie. Jesegrim die geniepsige kabouter. Pretoria, Unie-boekhandel, 1947. 32 bl. illus. 9½ x 7¼. Pap. 2/6.

52.—— Soos ons ook vergewe. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1947. 297 bl. 7½ x 5¼. („Pelgrimsbiblioteek," nr. 7). 8/- (8/6).

53.—CLOETE, S. A. Die lig van die dag. Kaapstad, Unie volkspers, 1948. 139 bl. 8½ x 5⅝. 7/6 (8/-).

54.—COETZEE, *dr*. Abel. Een van die grense tussen Afrikaanse en Engelse taalgebiede: voorsittersrede by die Jaarvergadering van die Genootskap van Afrikaanse Volkskunde. Johannesburg, L. & S. boek- en kunssentrum, 1947, 20 bl. 9⅞ x 6. Pap.

55.—COETZEE, Boy. Sporthelde: 'n reeks verhale oor die grootste helde uit atletiek, boks, stoei en rugby. Pretoria, J. L. van Schaik, 1948. 217 bl. illus. Karton. 11/6 (12/-).

56.—— Die vrou in haar swangerskap. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhanddel, 1948. 183 bl. bibl. illus. 7½ x 5⅛. („Lewenskuns-biblioteek," nr. 10).

57.—COETZEE, *dr*. J. Chris, en andere. Beginsels en metodes van die laer onderwys. Pretoria, J. L. van Schaik, 1947. 316 bl. bibl. 8½ x 5⅞. Karton. („Bydraes tot die opvoedkunde," nr. 3). 22/6 (23/3).

58.—— Beginsels en metodes van die middelbare onderwys. Pretoria, J. L. van Schaik, 1947. 365 bl. bibl. 8⅝ x 5⅞. Karton. („Bydraes tot die opvoedkunde," nr. 4). 22/6 (23/6).

59.—COETZEE, Nico. S., *redakteur*. Suid-Afrikaanse katalogus van boeke/South Afrikan catalogue of books. Derde volledige uitgawe—boeke uitgegee 1900-1947. Deel I, A-K. Johannesburg, S.A. Katalogus van Boeke, bus 1161, 1948. 263 bl. 9¾ x 7¾. Karton.

— Deel II, L-Z. Johannesburg, S.A. Katalogus van boeke, bus 1161, 1948. 264-597 bl. 9¾ x 7¾. Karton.

60.—COLFF, Kobus van der. Stories uit Kammaland. Kaapstad, Nasionale pers, 1948. 36 bl. illus. 8 x 6. Pap. 2/6.

61.—CONRADIE, Ben. Vreemde spore. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1948. 231 bl. 7½ x 5. („Lenteserie," nr. 36). 7/6 (8/-).

62.—CONRADIE, Margaretha Magdalena Linström. 14.1.1919. Wit wolke. Bloemfontein, Nasionale pers, 1947. 133 bl. 7¼ x 5½. 6/- (6/6).

63.—COOPER, Cissie, en Willie. Die tweede hoenderkraai. Pretoria, Meyerling, bus 1344, s.j. [1948]. [2] bl. 11¼ x 8¼. Pap. 1/6.

64.—CRAFFORD, F. S. Jan Smuts: 'n biografie; Afrikaanse vertaling deur F. A. Venter. Kaapstad, Edina works, bpk. [nou by Unie-volkspers]. s.j. [1947]. 408 bl. foto's. 8¾ x 6. 21/- (22/-).

65.—CRAVEN, Danie. Die grondbeginsels van rugby. [Kaapstad], Nasionale pers, 1948. vii, 310 bl. illus. 7⅝ x 5½. 15/-

66.—CRONJE, *dr.* G., GROENEWALD, *dr.* E. P., en NICOL, *dr.* Wm. Regverdige rasse-apartheid. Stellenbosch, C.S.V., 1947. 207 bl. 7⅜ x 5¼. 8/6.

67.—CRONJE, Thea. Die rooi paddastoeltjie. Johannesburg, Afrikaanse persboekhandel, 1947. 28 bl. illus. 7⅛ x 4⅜. Pap. („Sonstraal-storieboekies," nr. 35). 1/3 (1/5).

D

68.—DAAR gaan ons!; tekeninge deur Hope Champion. Johannesburg, S. Hartogs, s.j. [1948]. [14] bl. gekl. illus. 12 x 9⅜.

69.—DAWIE, skuilnaam. 'n Nooi vir Gruisholte. Kaapstad, Nasionale pers, 1947. 238 bl. 7¼ x 5½. („Ons eie biblioteekskema," jg. 2, nr. 8). 7/6 (8/-).

70.—DIEDERICHS, *dr.* N. Die kommunisme: ekonomies-politieke aspek. Johannesburg, Anti-kommunistiese Aksiekommissie, bus 7714, s.j. [1947]. 19 bl. 8½ x 5¼. Pap. („Anti-kommunistiese inligtingsreeks," nr. 1).

71.—— Sin en betekenis van die Reddingsdaadbond. Johannesburg, R.D.B.—diensburo, s.j. [1947]. 16 bl. 7⅛ x 4⅜. Pap. („R.D.B.-voorligtingsreeks," nr. 13). 6d.

72.—DIERE-skilderboek/Animal paint book. Durban, John Singleton & Williams, Ltd., 66 Russelstraat, s.j. [1947?]. [12] bl. illus. 7¾ x 11⅛. Pap. 1/3.

73.—DIKEMAN, Peg. Hennie se wa; geïllustreer deur Margie. Johannesburg, S. Hartogs, s.j. [1948]. [32] bl. gekl. illus. 10¾ x 8½. Karton. 5/-.

74.—DILL, A. W. Snelrekentoetse in handelsrekenkunde vir die Juniorsertifikaateksamen. Kaapstad, Maskew Miller, s.j. [1948]. 29 bl. 7 x 4⅝. Pap. 1/3 (1/5).

75.—DIPPENAAR, Isabella Johanna. 28.3.1917. Fifie, die fee. Bloemfontein, Nasionale pers, 1947. 53 bl. illus. 7⅛ x 5¼. Pap. 1/6 (1/9).

76.—— Twee verhale vir die kleinspan. Kaapstad, Maskew Miller, s.j. [1948]. 34 bl. 6¾ x 5¼. Pap. 1/9 (2/-).

77.—— Die vroutjie van die ouwerfie. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, s.j. [1947]. 34 bl. 7⅛ x 4¾. Pap. („Sonstraal-storieboekies," nr. 34). 1/3 (1/5).

78.—DIRKS, Cor. Hoefslag van die dood. Johannesburg, Voortrekkerpers, 1948. 322 bl. 7¼ x 5½. 9/6 (10/-).

79.—DONNOLLY, Frank. Die nasionale oorlogsgedenkstigting vir gesondheid: sy oorsprong en doelstellings. Johannesburg, Nasionale oorlogsgedenkstigting vir Gesondheid, bus 8446, s.j. [1948]. 31, 29 bl. 7 x 4¼. Pap. 1/-.

80.—DORINGROSIE. Pretoria, J. L. van Schaik, s.j. [1948]. [11] bl. gekl. illus. 8 x 7½. Pap. 1/3 (1/4).

81.—DORINGROSIE. Pretoria, J. L. van Schaik, s.j. [1948]. [6] bl. gekl. illus. 8 x 5¾. Karton. 2/3 (2/6).

82.—DREYER, J. C. Onder die wilgers. Bloemfontein, Nasionale pers, 1947. 176 bl. 7¼ x 5½. 6/6 (7/-).

83.—DRIE muise, Die. Kaapstad, Maskew Miller, s.j. [1947]. 23 bl. gekl. illus. 7¼ x 7¼. Pap. („Klein dingetjies," nr. 8). 1/6 (1/8).

E

84.—EEK-HORING. Kaapstad, Maskew Miller, s.j. [1947]. 23 bl. gekl. illus. 7¼ x 7¼. Pap. („Klein dingetjies," nr. 15). 1/6 (1/8).

85.—ELLIOTT, A. A. Bybellesings, deel II: Die twee briewe van Paulus aan die Korinthiërs. Wynberg, Die redaksie „Genade en Waarheid," s.j. [1947]. 150 bl. 7⅛ x 5¼. Pap. 3/6 pv.

86.—ELLIS, Lettie. Lida keer terug. Stellenbosch, C.S.V., 1947. 228 bl. 7½ x 5¼. 6/9.

87.—EMMERSON, W. L. Bybel-sekerhede, in Afrikaans vertaal deur J. L. Milford. Kenilworth, Die Sentinel-uitgewersmaatskappy, s.j. [1948]. 158 bl. illus. 9¾ x 7½.

88.—ENGELA, Saar. Kroontjies; prentjies deur Willy. Pretoria, J. L. van Schaik, s.j. [1948]. [40] bl. gekl. illus. 5¾ x 4¼. Karton. 4/6 (4/7).

89.—ENGELBRECHT, *dr.* S. P. Historiese album van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika. Pretoria, J. H. de Bussy, 1948. 72 bl. illus. 12 x 10. 30/- (30/6).

90.—EUVRARD, Paula. Sprokies uit Rusland; geïllustreer deur Nerine Desmond. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1947. 32 bl. illus. 8½ x 6¼. Pap. („Ons sprokie-reeks," nr. 4). 3/- (3/3).

91.—— Vriendinne: 'n jaarboek vir skooldogters, nr. 4. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1947. 181 bl. illus. 10 x 7½ Karton. 8/- (8/6).

F

92.—FABER, NELLS. Liefdestweestryd. Pretoria, Die keurbiblioteek, 1947. 253 bl. 7½ x 5¼.

93.—FEDERASIE van Afrikaanse kultuurverenigings. Uit ons geestelike kultuurgoed: ons godsdiens. Johannesburg, F.A.K., 1948. 7 bl. 7 x 4¾. Pap.

94.—FITZPATRICK, *sir* Percy. Jock van die Bosveld; verkort en in Afrikaans verwerk deur B. Taute. Londen, Longmans, Green and Co., s.j. [1947]. 174 bl. illus. 7¼ x 4¾. Karton.

95.—FITZSIMONS, dr. V. Die paddas en skurwe-paddas van ons land. Johannesburg, Voortrekkerpers, 1947. 106 bl. illus. 6½ x 4⅜. Slap linne. („Soek- en leerreeks," nr. 7).

96.—FLAUBERT, Gustave. Mevrou Bovary; vertaal uit Frans deur F. P. van der Merwe. Johannesburg, L. & S. boek- en kunssentrum, 1948. 470 bl. 7⅛ x 5¼. („Vergesig-boekery," nr. 4-5). 21/- (21/9).

97.—FRIEDMAN, Frieda. Pietjie het 'n trippens; tekeninge deur Emmo. Johannesburg, S. Hartogs, s.j. [1948]. [32] bl. gekl. illus. 8¼ x 6½. Karton. 2/6.

G

98.—GELDENHUYS, Norval. Die Christen en politiek. Stellenbosch, C.S.V., 1948. 73 bl. bibl. 7¼ x 5. 3/6.

99.—GERDENER, *dr.* G. B. A., SMUTS, J. P., en MEIRING, J. G. Godsdiensonderwys vir middelbare skole (volgens die leerplanne van Kaapland, die Vrystaat en Transvaal). Kaapstad, Nasionale pers, 1947. 669 bl. illus. 7¼ x 5⅜. 12/6 (13/3).

100.—GOEIE kro-ko-dil, Die. Kaapstad, Maskew Miller, s.j. [1947]. 23 bl. gekl. illus. 7¼ x 7¼. Pap. („Klein dingetjies," nr. 7). 1/6 (1/8).

101.—GRAF-van Ewyk, Rita. Die liefde van tant Katrina. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1947. 62 bl. 7¼ x 5¼. Pap. („Ons sjielingreeks," nr. 21). 1/- (1/1).

102.—GREEN, Laurie. Min mense is vry, boek I. Johannesburg, Die goeie hoop uitgewers, bus 972, 1948. 234 bl. 7½ x 5⅛. 9/- pv.

103.—GREENWAY, June. Die reënbabas—The rain babies. Pretoria, J. H. de Bussy, en Kaapstad, H.A.U.M., s.j. 1947. 14, 14 bl. gekl. illus. 9⅝ x 7⅜. Karton. 6/- (6/3).

104.—GROBBELAAR, C. S., en NEL, G. C. Juta se senior biologie vir die Kaapse Departementele sertifikaat en die Matrikulasie-eksamens (standerds 9 en 10). Kaapstad, Juta & Kie., s.j. [1947]. 351 bl. illus. 9¾ x 5¾. 15/- (15/8).

105.—GROBBELAAR, J. J. G. Pêrels en pruike. Kaapstad, Nasionale pers, 1948. 267 bl. 7¼ x 5½. („Ons eie biblioteekskema," jg. 3 nr. 4). 9/- (9/6).

106.—— Die Vrystaatse presidente. Bloemfontein, Nasionale pers, 1947. 90 bl. 7¼ x 5⅜. Pap. („Kennis vir almal," nr. 44). 3/-.

107.—GROENEWALD, C. A. Folterende liefde. Johannesburg, Goeie hoopuitgewers, 1948. 218 bl. 7⅜ x 5⅛. 9/- pv.

108.—GROENEWALD, dr. E. P. Paulus en Korinthe: 'n boek oor gemeentelike probleme. Stellenbosch, C.S.V., 1948. 68 bl. 7¼ x 4⅞. Pap. 3/-.

109.—GROEN kabouter, Die. Kaapstad, Maskew Miller, s.j. [1947]. 23 bl. gekl. illus. 7 x 7¼. Pap. („Klein dingetjies," nr. 3). 1/6. (1/8).

110.—GROSSKOPF, J. F. W. Padbrekers: 'n mense-tragedie. Pretoria, J. L. van Schaik, 1947. 118 bl. illus. 7¾ x 5⅞. Karton. 7/- (7/3).

111.—GROVE, Henriëtte. Die avonture van Bimbo, die sirkusbobbejaan. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1948. 27 bl. 7¼ x 4¾. Pap. („Sonstraalstorieboekies," nor. 41). 1/3 (1/4).

112.—GUTSCHE, *dr.* Hugo, ERLANK, *dr.* W. J. du P., en EYSSEN, S. H. reds. F.A.K.-volksangbundel vir Suid-Afrika: aanvullingsbundel (80 nuwe liedere). Pretoria, J. H. de Bussy, en Kaapstad, H.A.U.M., 1947. 105 bl. 10⅝ x 7¾. Karton. 7/-.

113.—— Ons singende jeug! 103 liedere vir hoërskole. Pretoria, J. H. de Bussy, en Kaapstad, H.A.U.M., s.j. [1948]. 67 bl. 8 x 5. 5/-.

114.—— Ons singende jeug! 60 liedere vir laerskole. Pretoria, J. H. de Bussy, en Kaapstad, H.A.U.M., s.j. [1948]. 38 bl. 7⅞ x 5. 4/-

**H**

115.—HAAS, Rudolf de. Met Piet Nieuwenhuizen in Oos-Afrika; vry verwerk deur F. J. Eybers. Pretoria, Unie-boekhandel, 1947. 252 bl. illus. 7½ x 5¼. 8/-.

116.—HANS en Grietjie. Pretoria, J. L. van Schaik, s.j. [1948]. [11] bl. gekl. illus. 8⅛ x 7½. Pap. 1/3 (1/4).

117.—HARRIS, M. J. Wynand Pienaar. Kaapstad, Nasionale pers, 1947. 284 bl. 7¼ x 5½. („Ons eie biblioteekskema," jg. 2, nr. 9). 8/- (8/6).

118.—HARTMAN, Wim. Die posseëlmoord. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1947. 148 bl. 6⅞ x 4½. („A.P.-sakbiblioteek," nr. 101). 3/9 (4/-).

119.—— Vrees bewandel die vallei. Johannesburg, Die goeie hoop-uitgewers, 1948. 224 bl. 7⅜ x 5⅛. 9/6 pv.

120.—HEERDE, *ds.* G. L. van. Berge en laagtes: praatjies met die jongspan. Kaapstad, S.A.B.V., s.j. [1947]. 116 bl. illus. 7⅛ x 4⅞. Pap. 5/- pv.

121.—HEERDEN, *mev.* Levina Catharina. 11/11/1882. Geroepe en getrou. Stellenbosch, C.S.V., 1948. 243 bl. 7⅜ x 5⅛. 8/6.

122.—HEEVER, C. M. van den. Die held. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1948. 403 bl. 8⅝ x 5¾. 12/- (12/6).

123.—— Mens en woord. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1947. 219 bl. 8¾ x 5⅞. 10/6 (11/-).

124.—HEEVER, *dr.* C. M. van den, en PIENAAR, *dr.* P. de V., redaksie. Kultuurgeskiedenis van die Afrikaner, deel II. Kaapstad, Nasionale pers, 1947. 465 bl. illus. 10⅝ x 7¾. 26/3.

125.—HEEVER, Toon van den. Gerwe uit die erfpag van Skoppensboer. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1948. 110 bl. illus. 8⅝ x 5½. 9/- (9/6).

126.—HELPENDE HAND, Die. Leer uit ander se leed. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1948. 312 bl. bibl. 7½ x 5. („Lewenskuns-biblioteek," nr. 11). 9/- (9/6).

127.—HENDERSON, T. S. Vrugbare Bybelstudie: 52 uitgewerkte studies—een vir elke week van die jaar; vertaal deur O. Hildebrand. Johannesburg, C.U.M., s.j. [1948]. 132 bl. 7 x 4⅞. Pap.

128.—HEYMANS, Anna, *skuilnaam.* Van Willem en San. Kaapstad, Nasionale pers, 1947. 274 bl. 7¼ x 5½. 8/- (8/6).

129.—HILDEBRAND, O. *vertaler.* Die mens se hart. Johannesburg, C.U.M., s.j. [1948]. 40 bl. illus. 7¼ x 4⅞. Pap. 1/3.

130.—HOBSON, S. B. Broers. Pretoria, J. L. van Schaik, 1947. 155 bl. 7⅝ x 5⅜. 6/9 (7/3).

131.—HOLLOWAY, Tienie. Nuwe kleuterversies. Pretoria, Unie-boekhandel, 1947. 47 bl. illus. 9⅝ x 7¼. Karton. 4/6 (4/9).

132.—HONIBALL, T. O. Jakkals en wolf: vyfde versameling. Kaapstad, Nasionale pers, 1947. 54 bl. illus. 6⅜ x 10⅛. 2/- (2/3).

133.—— Oom Kaspaas, nr. 8. Kaapstad, Nasionale pers, 1948. 52 bl. illus. 9¾ x 9½. Pap. 2/6.

134.—HÖRSTEN, Hendrik von, en HÖRSTEN, Fritz von. Rudolf. Kaapstad, Nasionale pers, 1948. 264 bl. 7¼ x 5½. 9/-.

135.—HOUT-PERDJIE, Die. Kaapstad, Maskew Miller, s.j. [1947]. 23 bl. gekl. illus. 7¼ x 7¼. Pap. („Klein dingetjies," nr. 14). 1/6 (1/8).

136.—HOWE, Katharine. Dossie! Dossie! Johannesburg, S. Hartogs, s.j. [1948]. [28] bl. gekl. illus. 11⅛ x 8. Karton.

137.—— Kom ons speel. Johannesburg, S. Hartogs, s.j. [1948] [14] bl. gekl. illus. 12 x 9⅞ pap.

138.—HUGO, *adv.* G. F. de Vos. Die huidige boodskap van die Calvinisme op staatkundige en politieke terrein in Suid-Afrika. Bloemfontein, Calvinistiese Studiekring, bus 478, s.j. [1947]. 42 bl. 7¼ x 4⅞. Pap.

J

139.—JAGER, mev. C. E. de. Trap vir trap: handleiding vir beginners in klavierlesse. Johannesburg, F.A.K., bus 8711, s.j. [1947]. 64 bl. 12½ x 9⅞. Pap. 10/-. pv.

140.—JAGER, H. J. de, en VAAL, P. de, samestellers. Eeufees-gedenkboek, 1848-1948: uitgegee ter geleentheid van die Soutpansbergse eeufeesviering te Schoemansdal. Schoemansdal, Eeufees-komitee, 1948. 40 bl. illus. 9⅞ x 6⅞.

141.—JORDAAN, C. J. Kuier op Rooiverdriet. Kaapstad, Nasionale pers, 1948. 144 bl. 7¼ x 5¼. 7/6 (8/-).

142.—JORDAAN, Joan. Swaaibrug. Kaapstad, Unie-volkspers, s.j. [1948]. 171 bl. 7⅞ x 5⅝. 8/- pv.

143.—JOUBERT, Gerhard. Afrikaanse begrips- en taaltoetse grotendeels vir Engelssprekende leerlinge in standerds 6-10. Pretoria, J. L. van Schaik, 1947. 177 bl. 8 x 5½. Karton. 7/6 (8/-).

K

144.—KIELBLOCK, Karl. Moord op Alles Verloren. Kaapstad, Nasionale pers, 1948. 347 bl. 7¼ x 5¼. 10/6 (11/-).

145.—KLEIN Duimpie. Pretoria, J.L. van Schaik, s.j. [1948]. [6] bl. gekl. illus. 8 x 5¾. Karton. 2/3 (2/6).

146.—KLERK, Willem Abraham de. Drie Dramas. Kaapstad, Nasionale pers, 1947. 241 bl. 7¼ x 5¼. 8/- (8/6).

147.—KLEUTERSKOOLVERENIGING van Suid-Afrika. Kleuterskool handboek: voorskrifte en praktiese inligting vir die stigting van kleuterskole. Kaapstad, The African Bookman, 1947. 350 bl. illus. bibl. 8¾ x 5¾. 17/6.

148.—KNIGHT, W. A. Die herderslied; in Afrikaans verwerk deur J. Semmelink. Stellenbosch, C.S.V., 1947. 48 bl. 6¾ x 4¼. Pap. 1/6.

149.—KOMITEE van volksvoorligting. Pretoria. Suid-Afrika! Waarheen? Pretoria, Komitee van volksvoorligting, Stasiestraat 229, s.j. [1947]. 38 bl. 8¼ x 5½. Pap. Gratis.

150.—KOORTS, J. A. C., en MOHR, L. V. Senior sertifikaat-biologie vir die Kaaplandse skole (volgens die nuwe leerplan). Kaapstad, Maskew Miller, s.j. [1948]. xix, 451 bl. illus. 8⅞ x 5¾. 15/- (15/9).

151.—KOTZE, Bessie. Resitasies vir Grietjies en klasies, no. 1. Kaapstad, Nasionale pers, 1947. 26 bl. issul. 7⅛ x 5¼. Pap. 1/3 (1/6).

152.—KRIEL, Timo. Môre? Johannesburg, C.U.M., s.j. [1947]. 99 bl. 7⅛ x 5. Pap. 4/3.

153.—KRIGE, Uys. Die einde van die pad en ander oorlogsverse. Pretoria, J. L. van Schaik, 1947. 39bl. 8⅛ x 4⅞. Karton. 6/6 (6/9).

154.—KROG, Carel, Ignatius. Die goue moot. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1947. 192 bl. 7 x 4½. („A.P.-sakbiblioteek," nr. 100). 3/9 (4/-).

155.—KRUGER, *pres.* S. J. P. Gedenkskrifte van Paul Kruger: herinneringe soos meegedeel aan H. C. Bredell en Piet Grobler; in Afrikaans oorgesit deur Jeanette M. Lange. Pretoria, J. L. van Schaik, 1947. xii, 247 bl. bibl. foto's. 9¼ x 6¼. 18/6 (19/3).

L

156.—LABUSCHAGNE, C. J. Boustene van die liggaam. Bloemfontein, Nasionale pers, 1947. 107 bl. illus. 7¼ x 5¼. Pap. („Kennis vir almal," nr. 46). 3/-

157.—LAMBERTS, Dirk. Die dood van 'n regter. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1947. 249 bl. 7 x 4½. („A.P.-sakbiblioteek," nr. 97). 3/9 (4/-).

158.—LAMPEN, G. Ironie van die lewe. Kaapstad, Nasionale pers, 1948. 197 bl. 7¼ x 5¼. 6/6 (7/-).

159.—LATSKY, Lulu. Dikneк en Dikoog. Kaapstad, Nasionale pers, 1947. 44 bl. illus. 7 x 5¼. Pap. 1/3 (1/6).

160.—— Lelik in die knyp. Johannesburg. Afrikaanse pers-boekhandel, 1947. 29 bl. 7¼ x 4⅞. Pap. („Sonstraal-storieboekies," nr. 22). 1/3 (1/4).

161.—LEEK, 'n. Die Skriftuurlike doop. Johannesburg, Evangelie-uitgewers, bus 1636, s.j. [1948]. 16 bl. 8½ x 5⅜. Pap. 1/6.

162.—LEIPOLDT, C. Louis. Die Moormansgat en ander verhalende en natuurverse. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1948. 100 bl. 8⅜ x 5½. 10/-

163.—LESSING, Christoffel. Koning van die boewewêreld. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1948. 202 bl. 7½ x 5.

164.—— Met 'n dankbare liefdesgroet. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1948. 198 bl. 7½ x 5. 8/6 (9/-).

165.—LEUNENDE Christen. Waarvoor hierdie verkwisting? Stellenbosch, C.S.V., 1948. 84 bl. 7¼ x 4⅞. Pap. 2/9.

166.—LEVY, Muriel. Die kaskenades van Snoet: aarbeie en room; tekeninge deur Kiddel-Monroe. Loughborough, Wills & Hepworth, 1947. ongep. gekl. illus. 7 x 4⅜. Karton. 3/-.

167.—— Die kaskenades van Snoet: 'n seereis; tekeninge deur Kiddel-Monroe. Loughborough, Wills & Hepworth, 1947. Ongep. gekl. illus. 7 x 4⅜. Karton. 3/-.

168.—— Die kaskenades van Snoet: Vonke; tekeninge deur Kiddel-Monroe. Loughborough, Wills & Hepworth, 1947. Ongep. gekl. illus. 7 x 4⅜. Karton. 3/-.

169.—LINDE, Jan H. van der. In die huis op die koppie. Pretoria, Die keurbiblioteek, 1948. 246 bl. 7½ x 5¼.

170.—LOUBSER, P. J. en andere. Moderne Duitse grammatika met volledige lees- en taaloefeninge, deel II. Bloemfontein, Nasionale pers, 1947. 296 bl. 7⅛ x 4⅞. Slap linne. 6/- (6/6).

171.—LOUW, Charlotte. Wie is wys? Kaapstad, Nasionale pers, 1948. 234 bl. 7¼ x 5¼. 8/- (8/6).

172.—LOUW, Emma. Venster in die stad. Kaapstad, Nasionale pers, 1947. 55 bl. 8½ x 6⅛. 6/- (6/6).

173.—LOUW-THERON, Miemie. Atése. Kaapstad, Unie-volkspers, 1947. 331 bl. 7¼ x 5⅛. 9/- (9/6).

174.—LUCY. Die knapie wat weggeloop het; tekeninge deur Emmo. Johannesburg, S. Hartogs, s.j. [1948]. [32] bl. Gekl. illus. 8½ x 6⅜. Karton. 2/6.

M

175.—MACDONALD, Freddie. Kalahari Mac. Johannesburg, Die goeie hoop biblioteekskema, en L. &. S. boek en kunssentrum, 1948. 221 bl. 7⅛ x 5⅛. 9/6. pv.

176.—MCDONALD, Gerhard. Hulle wil my nie glo nie. Johannesburg, Moderne publikasies, s.j. [1947]. 86 bl. 7⅛ x 4⅞. Pap. 4/6.

177.—MACGREGOR, A. J. Avontuur van Bossie Eekhoring. Loughborough, Wills & Hepworth, 1947. Ongep. gekl. illus. 7 x 4⅜. Karton. 3/-.

